# DIE EERSTE VEERTIG JAAR VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE VAN KAAPSTAD

## 1940-1980

DEUR

PROF JL HATTINGH

# Die Eerste Veertig Jaar van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Kaapstad

# 1940 - 1980

deur

PROF JL HATTINGH

DIE EERSTE VEERTIG JAAR VAN DIE

NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE

VAN KAAPSTAD

1940 - 1980

deur

PROF J L HATTINGH

## LYS VAN FOTO'S

INHOUD

# VOORWOORD

Veertig jaar is 'n mylpaal in enige geskiedenis. Soos die gemeente van Kaapstad ouer geword het, en die een mylpaal na die ander bereik het, soos toe dit 25, 30, 32 en 33 jaar na sy stigting op 21 Julie 1940 telkens dié besondere gebeurtenis in herinnering geroep het, is by die geleenthede óf die gemeente se eie geskiedenis óf die geskiedenis van die hele Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika aan die gemeentelede vertel.

So hoort dit en is dit ook nodig. Want in die eerste plek moet ons die vrae voortdurend beantwoord: Wie is ons en waar kom ons as gemeente vandaan? Hoe het dit gekom dat ons staan waar ons nou staan? Wat het met ons as gemeente gebeur?

In die tweede plek: oor die jare heen het talle nuwe intrekkers uit Transvaal, Vrystaat en elders hulle in die gemeente kom vestig sonder dat hulle die aanvangsjare van die gemeente geken het. Daar was ook talle immigrante wat nie so vertroud is met die kerklike agtergrond van die Afrikaner nie. Maar les bes, die gemeente het sy eie tweede en derde geslag in sy midde wat die verhaal van arbeid in die geloof vir 'n ideaal, die strewe na 'n beter dag, die frustrasies van teenslae, gebreke, tekortkominge en teenkanting maar gelukkig ook die vreugde van vervulling, bereiking voltooiïng, van groei en sukses nie gesmaak of geken het nie. Hulle is diegene wat van hier af aan moet voortgaan en daarom met 'n voorraadopname van die verlede, kennis aangaande die gemeente se arbeid en sy ideale die toekoms moet tegemoet sien.

Daarom wil ek soos Lukas (1:1-4) van ouds ook sê: "Aangesien baie onderneem het om 'n verhaal op te stel oor die dinge wat

onder ons al vervul is, soos hulle wat van die begin af ooggetuies en dienaars van die Woord was, dit aan ons oorgelewer het, het ek ook dit goedgedink, hooggeagte Theofilus, nadat ek van voor af alles noukeurig ondersoek het, om dit in volgorde aan u te skrywe, sodat u met volle sekerheid kan weet die dinge waaromtrent u onderrig is."

Feesredes en kort artikels oor die gemeente se geskiedenis is al van tyd tot tyd in die Hervormer, Nederlandsche Post en die gemeente se eie Nuusbrief en Rigsnoer geplaas maar geen omvangryke werk, gebaseer op die verskillende oorspronklike bronne, het tot nou toe die lig gesien nie. Daarom my dank dat dit my taak en voorreg was. My dank aan Hom dat ek dit kon voltooi het. My verskoning egter dat nie alle resente bronne in die beperkte tyd aandag kon kry nie. Mag wat nou nagelaat is by 'n volgende mylpaal bygebring word.

HOOFSTUK EEN

DIASPORA (of verspreiding)

Dit was in Augustus 1665 dat die eerste vaste predikant in diens van die Vereenigde Oost-Indiesche Compagnie na die Kaap gekom het. Sy naam was ds Johan Van Arckel en onder sy leiding het die gemeente Kaapstad in aansyn gekom, die eerste gemeente vir en ten behoewe van die amptenare van die Kompanjie en die ander inwoners van die Kaap.

Ds Van Arckel was 'n predikant van die Nederlandse kerk wat uit die kerkhervorming ontstaan het en 'n amptenaar van die Kompanjie wat hom gestuur het om die gemeentelike organisasie aan die Kaap in die lewe te moes roep. Voorheen was daar reeds verskeie predikante wat die Kaap van tyd tot tyd besoek het om Woord en sakrament te bedien. Ds Van Arckel se koms kenmerk egter die begin van 'n reëlmatige geordende kerklike samelewing aan die suidpunt van Afrika.

Hierdie gemeente het in die daaropvolgende drie eeue verskillende name gehad, naamlik Gereformeerd, Hervormd, Nederduitsch Hervormd en Nederduitsch Gereformeerd. Tot en met die kerkordonansie wat deur De Mist in 1804 uitgevaardig is, het die kerk in die Kaapkolonie eintlik géén vaste omskrewe naam gehad nie en was dit eenvoudig die kerk wat die evangelie verkondig het. Dit was eers De Mist wat die kerk duidelik betitel het as die Hervormde Kerkgenootschap.

As gevolg van De Mist se reëlings ten behoewe van die kerk kon die eerste kerkwet in 1824 opgestel word en daarin gee die kerk in die Kaapkolonie self sy naam aan as: Nederduitsche Hervormde Kerk, 'n naam wat die kerk bly dra het tot in 1842.

In November daardie jaar is andermaal 'n kerkwet opgestel waarin die kerk se naam aangegee word as Nederduitsche Gereformeerde Kerk. Maar vir baie jare na die naamsverandering het die gemeente van Kaapstad nog steeds in amptelike stukke die naam Hervormd gebruik.

Uit die oorspronklike Kaapstadse gemeente het oor die jare gegroei die hele kerk dwarsoor die Kaapkolonie totdat die Groot Trek plaasgevind en baie kolonialers hulle in die binneland gaan vestig het. Die kerk in die Kaapkolonie het egter geweier om sy gesag en organisasie saam met hulle uit te brei met die gevolg dat die Voortrekkers hulle eie kerklike organisasies moes opbou. Dit het los gestaan van die Kaap alhoewel dit 'n normale en volkome wettige voortsetting daarvan was.

Met die Britse anneksasie van Natal en Vrystaat is die kerk in die gebiede weer onder die vleuels van die Kaap geplaas maar in die Transvaal, wat onafhanklik geword het, het dit nie gebeur nie. Dáár is in 1842 in Potchefstroom die eerste gemeente georganiseer wat in 1858 met die aanvaarding van die Zuid-Afrikaansche Republiek se grondwet amptelik as Nederduitsch Hervormde Kerk bekend sou staan.

Hierna het dit gebeur dat die NG Kerk vanuit die Kaap, of amptenare van dié kerk gepoog het om 'n afsonderlike NG Kerk naas die Nederduitsch Hervormde Kerk in Transvaal te stig waarin ook geslaag is. Dit het onmin tussen die nou twee kerke gebring en saam met die Ned Herv Kerk se voortdurende pogings om eerder die band met die moederkerk in Nederland stewig te hou, het 'n geleidelike kloof tussen die twee ontwikkel. Alhoewel dus voort-

spruitende uit die oorspronklike stamgemeente van Kaapstad, het hulle nou twee afsonderlike takke in Transvaal gevorm, elkeen met 'n eie naam.

In die proses het dit beteken dat die oorsponklike gemeente in Kaapstad dus in hierdie eeu as NG Kerk bekend sou staan, terwyl Hervormers bykans net in Transvaal voorgekom het, behalwe vir die wat geleidelik verder getrek het na die gebiede wat bekend gestaan het as Suidwes-Afrika, Angola, Rhodesië en Oos-Afrika. Maar baie Transvalers, en onder hulle ook Hervormers, sou met verloop van tyd weer na die Kaap en die Vrystaat verhuis waar daar geen Nederduitsch Hervormde gemeentes was nie.

'n Brief wat ds TFJ Dreyer, skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, in Oktober 1936 van so 'n lidmaat uit Port Elizabeth ontvang het, is sprekend:

"Waarde Domini,
Ek is een van die verlore Herformers wat hier in die vreemde beland het sonder een van ons kerke hier tekrij.
Domini nou wil ek graag hier eits aanroer en daar ek meen dat u meskien meer daaraan sal kan doen daar u die voorsitter van ons kerkkring is. Dit namelik dat daar gerus een plan gemaak word vir een van ons Dominies hier in die Kolonie dorpe die lede van ons kerk kan bymekaar breng en gemeentes stig so als al die ander kerke dit doen. Want so als in mij geval ek is nou hier twee jaar van Klerksdorp af en daar hier nie een van die gemeentes is nie sal dit tog later meen dat ek die kerk waarin ek groot geword sal moet verlaat en bij een ander aansluit maar ek hoop voor ek so een stap doen sal daar uitkoms wees my kinders word groot en moet aangeneem word."

Hierdie brief van broeder Casper H Fouche het daartoe aanleiding gegee dat 'n kennisgewing in Die Hervormer van Oktober 1936 geplaas is met die versoek dat lidmate die name en adresse, beroepe en ambagte van familie en vriende te Kaapstad, Port Elizabeth, Oos-Londen en Bloemfontein en hul omstreke aan die Skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering moet stuur. Een sodanige reaksie, afkomstig van ds PW Venter van Brits, vermeld die name van twee huisgesinne in Kaapstad, naamlik mnr en mev JP Kellerman, 'n amptenaar in die Doeane en Aksynskantoor en mnr en mev JH Labuschagne, 'n tolk in die landroskantoor met die volgende opmerking daarby: "Albei van hulle is baie goeie Hervormers, het in Durban baie vir die kerk beteken en gedoen. Dit sal die moeite loon om hulle te gaan opsoek as van ons predikante in Kaapstad kom. Later word hulle miskien weer terug verplaas na Transvaal en ons moet sorg dat hulle intussen Hervormers bly. Hoe sal dit wees as jy opdrag gee dat "Die Hervormer" aan hulle gestuur word."

Dit bewys dat Hervormde lidmate in die vreemde stede 'n hunkering na hulle eie kerk gevoel het en graag hulle kinders ook daarin wou laat anker; en dat die kerk besorg geraak het oor die aantal Hervormers wat in die proses verlore gaan. Maar terselfdertyd was daar nog weinig wat daaraan gedoen kon word, behalwe om in elke gemeente met nagmaal te laat afkondig dat die Algemene Kommissie na nog name van verstrooide lidmate soek sodat die publikasies van die kerk, Die Hervormer en die Almanak, aan hulle gestuur kon word. So sou die vlam van lojaliteit brandende gehou word.

Intussen het nuwe verwikkelinge op verskillende plekke plaasgevind. Teen 1936 het daar in die NG Kerk se gemeentes van Bloemfontein en Oos-Londen hewige beroeringe geheers toe van die lidmate ontevrede geraak het oor die NG Kerk se gebruik, om sonder dat die gemeente daarin 'n medeseggenskap het, slegs die kerkraad oor die reg beskik om nuwe kerkraadslede te verkies. Hierdie beswaardes het in Oos-Londen 'n Waaksaamheidskommissie gestig, en nadat hulle nie deur hul eie kerklike kanale hulle griewe kon bylê nie, by die Ned Herv Kerk om opneming aansoek gedoen. In geeneen van die plekke was 'n Hervormde gemeente waarby hulle sou kon aansluit nie en daarom het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering in Maart 1937 "... ons beleid in verband met die stigting van gemeentes bestaande uit vroeëre lede van ander kerke" geformuleer. Hul telegrafiese opdrag aan die spesiale kommissie wat Oos-Londen besoek het, was: "... stig ('n gemeente) op voorwaarde groep van persone skriftelik aansoek doen en skriftelik verklaar nie langer lidmate is of wens te wees van ander kerk. Stig indien moontlik met eie Hervormde lidmate en laat ander mense aansluit."

So het in 1937 'n Ned Herv gemeente in Oos-Londen tot stand gekom, een in 1939 te Bloemfontein en ook een op 30 Desember dieselfde jaar te Dordrecht en op 4 Februarie 1940 ook een te Cathcart. In laasgenoemde twee dorpe was daar toe reeds vir meer as elf jaar 'n stryd aan die gang oor die gebruik van die beker of kelkies by die nagmaal. Sodanige aansoeke om inskakeling is egter altyd deur die Algemene Kommissie eers omsigtig oorweeg, want in die geval van Petrusburg in 1939, waar die motiewe eerder politieke ontevredenheid was as van kerklike aard, is inskakeling nie aangemoedig nie en daadwerklik ook teengestaan.

Ten tye van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering se sitting op 13 September 1939 om onder meer oor Petrusburg te besluit, het prof SP Engelbrecht, die kerkhistorikus, die Kommissie meegedeel dat hy tydens sy navorsingsbesoek aan Kaapstad 'n sekere heer Smit ontmoet het wat Hervormd is en dat hy onderneem het om in Die Burger en in Die Suiderstem te vra dat die Hervormers in die Kaap met hom in verbinding moet tree. Afgaande op hierdie mededeling het die Kommissie besluit om prof Engelbrecht te benoem om die saak, in samewerking met die voorsitter en Skriba van die Kommissie, verder te behartig en dat prof Engelbrecht tydens sy volgende besoek aan die Kaap ook daar dienste mag hou.

Almal wat prof Engelbrecht geken het, sal kan getuig van sy entoesiasme vir die Ned Herv Kerk asook sy bewondering vir die Nederlanders. Daarom sal dit wel lig begryp word dat skaars 'n geskikter kandidaat vir die taak gevind kon word. Weens sy verskillende besoeke aan die Kaap in die tyd en sy noue verbintenis met die groep Nederlandse sakemanne aldaar, kan ons aanvaar dat dit die kanaal was waardeur hy die aanvanklike aanvoorwerk gerig het.

Dit is nie bekend of hy wel hierdie dienste gehou het nie. Maar met die aanbreek van 1940, twee honderd vyf en sewentig jaar na die koms van ds Van Arckel na die Kaap en 98 jaar sedert die oorspronklike gemeente van Kaapstad se naam van Hervormd na Gereformeerd verander is, was dit in meer as een opsig weer 'n historiese jaar. Die tafel is in die loop van die jaar gedek vir die (her) stigting van die Hervormde gemeente aan die voet van Tafelberg. Soos twee en 'n driekwart eeu te vore was daar

weer maklik tweeduisend Hollandse kompanjieamptenare wat buite hul eie kerkverband hier aan die suidpunt van Afrika gewoon en gewerk het. Hulle was hoofsaaklik werknemers van die Hollandse Aannemings Maatschappij wat die Kaapstadse hawe moet vergroot en drooglê. Baie van hulle was voor hul koms lede van die Nederlandse Hervormde Kerk. Tussen hulle was daar 'n klein groepie Afrikaanssprekende Hervormers.

HOOFSTUK TWEE

ZEGT HET VOORT

Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het in September 1939 onder die wolk van die pas uitgebreekte Tweede Wêreldoorlog vergader. Die daaropvolgende spanningsvolle maande is gekenmerk en oorheers deur die Duitse "Blitzkrieg." Teen Mei 1940 moes ook Nederland, soos België en Frankryk, die knie voor die Nazi-stormloop buig. Koningin Wilhelmina moes inderhaas na Brittanje vlug en oral waar Nederlanders gewoon het, was daar skielik 'n opwelling van Nederlandse patriotisme.

Reeds op 22 April 1940 het die Algemeen Nederlandse Verbond te Kaapstad 'n beroep op alle Nederlanders dwarsoor die wêreld uitgestuur om oral waar hulle in groepies hul mag bevind, op see of op land, op Dinsdag 30 April (Prinsessedag), klokslag om ses uur namiddag bymekaar te kom. Onder die banier: "De tijden zijn moeilijk!" is beveel: "Staat op! Man, vrouw en kind zegt en besluit: Wij zullen handhaven! Telt de aanwezigen en seint het getal aan het naaste consulaat. Eendracht maakt macht."

Op hierdie oproep is inderdaad getrou geantwoord. In Kaapstad het die Nederlanders op 30 April onder leiding van mnr GA Leijds in die Y.M.C.A.-saal vergader en in Stellenbosch 'n groep aan huis van prof Verloren van Themaat. Naamlyste is opgestel terwyl almal saam die sinspreuk van die Huis van Oranje, 'Wij zullen Handhaven,' opgesê het. Die Wilhelmus, die Nederlandse volkslied, is daarna geesdriftig gesing. In Den Haag kon kroonprinses Juliana, wie se een en dertigste verjaardag dit was, en haar eggenoot Prins Bernhard, saam met hul oudste twee dogtertjies

nog deur die versierde strate van die stad ry, want dit was enkele dae voor die Duitse inval.

Twee weke later het die Nederlanders, in nog groter getalle, 'n openbare vergadering in die stadsaal van Kaapstad gehou om die nood en ellende in hul vaderland in oënskou te neem. By die geleentheid is die woord gevoer deur die Nederlandse Gesantskapsekretaris, Jonkheer GRC Van Zwinderen, wat 'n beroep gedoen het om in die krisistyd hulle geledere te sluit ten einde Nederland en hul koningin tot hulp te kom.

Dit was in hierdie vloedgolf van patriotisme, saamstaan en eensgesindheid dat prof B Gemser en di JJ Prinsloo , TFJ en JGM Dreyer as die verteenwoordigers van die Ned Herv Kerk in die Kommissie van die Gesangeberyming vanuit Transvaal in die Kaap aangekom het. Oor hulle kontak, trouens alle ander kontak met die Hollanders van Kaapstad, is sover niks op skrif gevind nie, maar die getuienis bestaan dat veral prof Engelbrecht goed bekend was met 'n aantal hooggeplaaste Nederlandse sakelui en deur hulle met die Algemeen Nederlands Verbond. Dit kan die sleutel tot die viertal se kontak met die groter groep Nederlanders gewees het.

Op die laaste bladsy van "Die Burger" se Vrydaguitgawe, 19 Junie 1940, verskyn daar in die rubriek "Algemeen", 'n baie klein beriggie. Dit het eenvoudig gelui dat prof B Gemser van die Universiteit van Pretoria eerskomende Sondag om half elf in die Y.M.C.A.-gebou te Langstraat, Kaapstad, 'n godsdiensoefening sal lei. Geen kerkverband of enige verdere besonderhede is verder verstrek nie.

Die volgende dag is hierop enigsins verbeter toe in "Die Burger" in die preekbeurte-kolom, tussen al die NG Kerkdienste vir Sondag 21 Julie 1940, direk na die Gereformeerde Kerk se besonderhede, onder die hofie 'Y.M.C.A.-saal' in Nederlands vermeld is dat prof Gemser, vroeër predikant in Nederland en tans hoogleraar van die Ned Herv Kerk, 'n diens sal hou. Die slotwoorde was: "Zegt het voort. Allen welkom." 'n Entjie laer af, onder die hofie: 'Claremont (stadsaal)' is gemeld dat ds JGM Dreyer, Ned Herv predikant te Potchefstroom, om half elf 'n godsdiensoefening in die stadsaal sal hou. Wat in die twee beriggies nie gemeld is nie, was dat ds Dreyer en prof Gemser daardie Sondagmiddag om drie-uur in die saal van die Y.M.C.A 'n stigtingsvergadering sou hou. Sewe en twintig mense het hierdie historiese oomblik bygewoon.

Tien dae later is in Die Hervormer aangekondig dat "die Hervormde Gemeente van Kaapstad herstig" is. In die berig word die stigtingsdatum aangegee as Sondag 21 Julie 1940 wat trouens die enigste amptelike mededeling van die aard is. Vyf en twintig jaar later het ds Brandt in sy Nuusbrief aan die gemeente geskryf: "Ek het altyd geweet dat die gemeente in die winter van 1940 gestig is maar nooit die datum geweet totdat mnr Jan Stapelberg dit opgespoor het." Hy het dit glo in twee bronne teëgekom, watter twee word ongelukkig nie vermeld nie. Die vreugde oor die vonds was egter so groot dat die ophande synde nagmaal vir 'n week later bepaal is terwyl inderhaas 'n fees gereël is.

Hierdie datum bepaling is nogal van belang, want die notule van die eersvolgende vergadering van die Algemene Kommissie, op 29 Augustus 1940, meld slegs dat 'n gemeente te Kaapstad in Julie gestig is. Twee jaar later, toe hierdie notule op die

Algemene Kerkvergadering te Potchefstroom in Maart 1942 behandel is, het ds W Van Bergen by die punt die vergadering gevra dat werk gemaak moet word van die oorkonde betreffende die stigting van die gemeente Kaapstad. Dit is óf nooit gedoen nie, óf dit het weens die aanvanklike wisseling van skribas verlore gegaan. Veertig jaar later beskik die gemeente nog nie oor 'n amptelike bewys van stigtingsdatum, dit wil sê oor 'n "geboortesertifikaat" nie.

Maar in die veertig jaar daarna, en vir die baie wat nog kom, was die oproep in daardie Saterdagoggend se koerant: "Zegt het voort, allen welkom" die uitnodiging aan alle Hervormers dwarsoor die land om voortaan te Kaapstad na hulle eie geestelike tuiste en evangelie verkondiging te kom.

# HOOFSTUK DRIE

## (HER)STIGTING WEK VERWAGTING

Die totstandkoming van 'n Hervormde gemeente in Kaapstad, bykans 'n eeu sedert die naam daar verdwyn het, is in alle kringe van die kerk met emosionele geesdrif ontvang. In Die Hervormer is met die aankondiging veral gewys op die verspreiding van Hervormers wat onder die omstandighede by die NG Kerk of sektes aangesluit het terwyl sommiges verkies het om in hul eie kerkverband te bly. Vir hulle is daar nou 'n gemeente gestig. Van die groot aantal Nederlanders in Kaapstad is geen woord gerep nie terwyl hulle die spil was waarom die gemeente sou draai.

Op die stigtingsdag is ses kerkraadslede gekies waarvan vier nog dieselfde dag voorgestel is. Die eerste skriba en kassier was ouderling ES Klerck van Drieankerbaai en diaken P Boer van Claremont, Kaapstad.

Die onmiddellike taak van die pasgekose kerkraad was om vir eers die name en adresse van al die verspreide Hervormers in die Kaapse Skiereiland te bekom. Ds Prinsloo het 'n paar dae daaraan bestee om die lede waarvan die name en adresse reeds bekend was, op te soek maar kon nie almal bereik nie.

Die Algemene Kommissie het onmiddellik aandag gegee aan 'n fonds waaruit gemeentes wat buite ringsverband val, bearbei kon word. Die fonds wat reeds in 1936 op versoek van ds A Brandt

toe nog predikant in Oos-Afrika, ter ondersteuning van hulpbehoewende gemeentes, as beskrywingspunt voor die Algemene Kerkvergadering gelê is, en eintlik vanweë Kaapstad se gemeente later tot iets groots binne die Hervormde Kerk sou groei, het onmiddellik weggespring met die pragtige bydrae van Rustenburggemeente £10, Potchefstroom £10, Heidelberg £5, Standerton £5, terwyl die gemeentes van Parys, Belfast, Dullstroom en Pretoria-Noord elkeen £2.10.0. bygedra het.

Vervolgens het die Algemene Kommissie die kerk se Administrateur versoek om aan Kaapstad 'n kasboek, notuleboeke, doop- en lidmateregister, "almal in klein formaat" asook ses kwitansieboekies en 'n eksemplaar van die kerkwet te stuur. Die skriba van die Kommissie is terselfdertyd opgedra om aan al die predikante 'n skrywe te rig met die versoek dat wie in staat is om in Kaapstad vakansie te hou tog terselfdertyd die bearbeiding van die gemeente daar moet waarneem. Hierdie skrywe het pertinent gewys op die "herstigting" van die gemeente in Kaapstad en in 'n naskrif is opgemerk: "U het seker ook lank al gehoop dat daar eendag 'n gemeente gestig sal word. Help ons nou om die gemeente vooruit te help." 'n Belangrike deel van die oproep was ook om hul gemeentes te oorreed om tot die fonds by te dra.

Ds PJ Smit van Boksburg-Noord, een van die weinige predikante wat gereageer het en te kenne gegee het dat hy nooit 'n vakansie in Kaapstad sou kon bekostig nie, is vir Kersfees na die Kaap. Sy besoek is voorafgegaan deur ds W Van Bergen van Volksrust, wat in opdrag van die Algemene Kommissie na Kaapstad gestuur is. Van die hand van laasgenoemde, 'n briljante jong Nederlander

wat deur bemiddeling van prof Engelbrecht kort te vore na Suid-Afrika geemigreer het, het ons die vroegste skritelike verslag en dit in pragtige Afrikaans ook nog, oor die aanvangsmaande van die gemeente Kaapstad. Dit bied 'n goeie beeld oor die stand en die aard van die gemeente so kort na sy totstandkoming. Sy besoek het tussen 23 Oktober en 25 November 1940 geval toe die gemeente vier maande oud was.

Hy skryf: "Tydens my verblyf aldaar het ek agt keer 'n openbare goedsdiensoefening gehou te wete twee keer op die Sondae 3, 10, 17 en 24 November. Op Sondag 27 Oktober was dit nie wel moontlik nie, weens gebrek aan voorbereiding.

Die kerkbesoek by die dienste was as volg: 3 November in die môre 29 mense, aand 18. 10 November môre 82 mense, aand 23. 17 November môre ± 70 mense, aand ± 20. 24 November môre ± 110 mense, aand ± 24. Die deurkollektes by hierdie dienste was ± £2.5.0. per Sondag, maar die laaste Sondag ± £8.0.0. Die dienste was gehou in die gebou van die Y.M.C.A.

Toe ek in Kaapstad gekom het was daar 'n kerkraad, bestaande uit een ouderling, tewens skriba, en drie diakens.

Sondag 17 November is daar na die môre-diens 'n gemeentevergadering gehou waarop drie ouderlinge en vier diakens gekies is. Tevore het van die bestaande kerkraad die ouderling-skriba en een diaken bedank. Van die twee oorblywendes het een ouderling geword en die ander diaken gebly. Hierdie verskillende broeders is Sondagaand, 24 November voorgestel in hul amp, behalwe

een wat siek was. Van die agt "tans" bestaande kerkraadslede is 7 Hollanders en een 'n Afrikaner. Dit gee ook 'n weergawe van die gesteldheid van die gemeente wat vir 95% uit Hollanders bestaan.

17 November in die môre is daar 10 nuwe lidmate voorgestel, wat ek tevore self gekatikiseer het, 4 van hulle is tewens gedoop.

24 November is daar 20 kindertjies, almal van Hollander ouers, gedoop.

In die weekdae het ek ± 100 gesinne opgespoor en besoek. Verskillende van hulle het nog altyd aan die Nederlands Herv Kerk behoort, ander het reeds aangesluit by die Ned Geref Kerk, van wie egter sommiges al weer oorgekom het na ons kerk.

Dit is moeilik om te sê hoeveel lede die Hervormde gemeente van Kaapstad momenteel tel. Maar dat daar vele 'toekomstige' Hervormers in Kaapstad is, daarvan is ek oortuig. Daar is egter 'n saak wat ons aandag besonder verdien. Die meeste toekomstige lede van Kaapstad se Hervormde gemeente is Hollanders wat ± 4 jaar in hierdie land is. In hierdie vier jaar het vele van die kerk losgeraak, vervreemd en miskien selfs afkerig geword. As ons nou uit hulle 'n gemeente wil probeer vorm, dan beteken dit dat ons taak sal wees nie slegs om die mense vir die kerk te behou nie, maar om hulle vir die kerk terug te win. Reeds in Holland was verskillende van hulle "on-kerks." Maar my verblyf in Kaapstad het my wel tot die oortuiging gebring dat daar 'n vraag is naar geestelik en kerkelik lewe, waarin nie die politiek so 'n groot rol speel nie. Die saak van dr Vorster in

Kaapstad, en die gesindheid wat hy verteenwoordig, het onder die Hollanders in Kaapstad veel teensin teen die NG Kerk verwek. Ek het, om die skyn te vermy dat ons daar 'n eksklusief Hollandse gemeente wil vorm, in die môre Hollands, maar in die aand Afrikaans gepreek. Miskien om hierdie rede, maar ook omdat die Hollanders gewoonlik liewer in die môre kerk toe gaan dan in die aand, was die môredienste soveel beter bygewoon dan die aandienste.

Die Herv gemeente in Kaapstad sou graag so spoedig moontlik 'n eie vaste predikant hê, liefste 'n Hollander. Of hulle die koste hieraan verbonde sal kan dra, is 'n moeilike vraag. Maar ek glo dat dit met gereëlde, intensiewe voorbereidende bearbeiding spoediger moontlik sal wees as wat mens sou verwag.

Ten slotte: Wat my vir die toekoms die beste lyk is dit. Die kerk moet oor Kaapstad 1 of 2 konsulente aanstel wat elk 2 maande per jaar die gemeente bearbei sodat hulle elke drie maande vir 'n maand lank 'n predikant in hulle midde het. Kan daar dan tussentyds ook nog een van ons predikante hulle besoek, dan is dit des te beter. Maar hulle moet eenige sekerheid omtrent bearbeiding hê.

Ek het Kaapstad ook 'n maandelikse kaartsisteem ingevoer, waardeur maandelikse geldelike bydraes kan verwag word.

As ons so met Kaapstad handel, het ek goeie vertroue dat daardie gemeente na verloop van tyd in staat sal wees 'n eie predikant, waarskynlik een uit Holland, te beroep."

Ds Van Bergen se besoek het eintlik die gemeente wat tot dusver nog gesluimer het, laat ontwaak. Soos dit later sal blyk, was hierdie woorde van ds Van Bergen profeties van aard en het dit getuig van 'n besondere insig wat betref die groep Nederlanders se gesindheid teenoor hulle pas gestigte gemeente. In Die Hervormer van Januarie 1941 is hy deur die nuwe skriba, W Van Beyma, vir sy besoek bedank. Ds Van Bergen het inderdaad goeie aanklank by die gemeente gevind; toe te skryf aan die feit dat die gemeente hoofsaaklik uit Nederlanders bestaan het.

Toe die kerkraad verneem het dat ds Van Bergen hulle gedurende die winter weer sou besoek, het die skriba hom laat weet dat hulle van plan is om te adverteer: "Op 29 Junie, de verjaardag van Z.K.H. Prins Bernhard, dienst der Ned. Herv. Gemeente door ds W Van Bergen in de Eikenzaal Y.M.C.A., Langstraat, Kaapstad." Hy het voortgegaan en verduidelik: "Er is geen bezwaar en het zal integendeel op prijs gesteld worden als U Prins Bernhard, zijn taak en alles wat uit Nederlandsche welsijn en lijden betreft, herdenkt. Voor het geval echter ik Uw brief verkeerd mocht gelezen hebben, wij zijn er op tegen, dat of goedkope propaganda gemaakt worden, dat onsze kerk een politieke podium is, zoals dat de overzijde verweten wordt." Oënskynlik verwys hy in hierdie verband na die NG Kerk.

Intussen het ds PJ Smit die Kersdageredien s in Desember 1940 gehou en hieroor het die skriba W Van Beyma aan iemand opgemerk: "Jammer dat de beskeiden opkomst van kerkgangers niet de vastberaden wil getuigt om de Ned. Hervormde Gemeente, nog jong evenwel, tot een bloeiende gemeenschp te maken."

Hierna het prof SP Engelbrecht in Maart 1941 'n diens gehou en na sy terugkeer het hy voor die Algemene Kommissie getuig van die jong gemeente se entoesiasme. Ook die jong proponent AS Geyser was in April en Mei 1941 in die Kaap.

Oor Laasgenoemde se koms het prof Engelbrecht aan die skriba laat weet: "Zo-als ik gezegd heb, hy is nog jong, maar begaafd en vol ijver. Ik hoop hy zal alle nodige bijstand krijgen. Onder ons gezegd: ik denk het sal goed zijn hem telkens bij Hollanders te laten logeren."

Prop Geyser se versoek om 'n motor op die kerk se koste te koop ten einde sy bearbeiding van die uitgestrekte gemeente doeltreffender te kon doen, is egter deur die Algemene Kommissie van die hand gewys uit vrees dat dit 'n president sou skep. Later jare sou die Algemene Kommissie wel die risiko moes loop om ten behoewe van Kaapstad presidente te skep.

Prop Geyser het in sy verslag gewag gemaak van die gemeente se maandelikse opbrengs wat £15 beloop het. Hy het samesprekings met dr Van Zwinderen gehad en die het ter opbou van die gemeente se finansies ondersteuning van 'n paar sterk Nederlandse maatskappye, soos die HAM (Hollandse Aannemings Maatschappij), Nederlandse Bank, Cape Steel Cor en die assuransie maatskappy Nederland 1886, in die vooruitsig gestel.

Wat verder van belang was van hierdie besoek van prop Geyser was die lesing wat hy in die Nederlandse Klub oor die geskiedenis van die Ned Herv Kerk in Suid-Afrika gehou het, "wat baie byval en waardering gevind het." Geyser het toe reeds al 'n mate van neerslagtigheid in die gemeente bemerk, 'n onsekerheid oor die

moontlike voortbestaan van die gemeente ten spyte van baie se groot geesdrif. "As ek 'n beskeie aanbeveling voor die HE Kommissie mag lê: Open 'n Kaapstadfonds, waartoe alle gemeentes van ons kerk moet bydra om die inkomste van die Kaapstadse gemeente net vir één jaar te sterk sodat hulle onder redelike omstandighede 'n eie predikant kan beroep; daarna kan die fonds weer gesluit word, en dis my oortuiging dat die gemeente dan self onderhoudend sal wees."

Dit was egter die gemeente se geneentheid jeens ds Van Bergen wat die Algemene Kommissie wou benut toe hy as 'n soort voog oor Kaapstad aangestel is. Hy moes hulle met raad en daad bystaan en noue kontak handhaaf. Die Kaapstadse kerkraad is geluk gewens met die goeie verslae wat ingekom het met die aanmoediging dat hul dalk binnekort 'n eie predikant sou kon beroep. Die betrokke skrywe word afgesluit met die belofte: "Waar die HE Kommissie kan sal hy altyd gewillig wees om te help." Mettertyd sou dit blyk 'n belofte te wees waarop Kaapstad se kerkraad 'n hoë premie gestel en veel van verwag het.

Aanstonds was dit 'n jaar sedert die gemeente tot stand gekom het - trouens die eerste kerkraadsvergadering waarvan daar 'n notule bewaar gebly het, het juis 'n dag na die gemeente se eerste verjaardag, op 22 Julie 1941, plaasgevind. Dit het onder leiding van ds Van Bergen geskied. Kenmerkend van hierdie eerste vergadering is juis die groot verwagtinge wat gekoester is van "de herstichting" van die gemeente. Herstigting was in die dae die towerwoord. Dit het die ywer, die geesdrif, die hoop om vrug op hul arbeid te sien, verskaf.

# HOOFSTUK VIER

## ARMLASTIG EN VERWAARLOOS

In Kaapstad het na 'n jaar inderdaad nog niks gevlot nie. Uit die notule van die eerste kerkraadsvergadering is dit ook duidelik dat die moeilik sou gaan om 'n vaste koers te kry. Binne die bestek van 'n enkele jaar was daar reeds groot wisseling in die kerkraad. Alles sou faktore blyk wat in die loop van die oorlog wesenlike probleme sou wees.

Vir 'n derde keer moes 'n nuwe skriba gekies word asook 'n ander kassier. Die lederegister was nog nie aangelê nie, die geldelike bydraes was onvoldoende, reëlmatiger eredienste was 'n noodsaaklikheid sowel as die behoefte aan doelgerigter kerkraadsvergaderinge. Daar was nog nie 'n orrel nie en tot tyd en wyl die kwessie van 'n eie predikant nog nie in kanne en kruike was nie sou die eredienste ook maar op die "oude voet" voortgesit moes word.

In alles het die kerkraad sy oë landwaarts, na Transvaal gerig om hulp en begrip. Toe die geesdrif nog hoog gevlam het, is besluit om deur middel van Die Hervormer die hele "Ned Herv gemeenchap in Suid-Afrika" soveel moontlik oor die "leven en welzijn der gemeente Kaapstad" ingelig te hou. Oor die moontlikhede om 'n vaste predikant vir die gemeente te bekom, is deur die kerkraad lank besin. Weens die gebrek aan 'n genoegsame gemeentelike inkomste was daar weinig hoop om 'n gevestigde predikante te beroep. Teen £200 per jaar was dit 'n onbegonne taak.

Daarom is op die Algemene Kommissie om bystand gehoop. As daar

eers 'n vaste predikant was, so is gehoop, sou die gemeente wel daarin slaag om hom te onderhou. In die notule staan: "Zeer hoge verwagtingen" word in die opsig van ds Van Bergen gekoester en druk is op hom uitgeoefen om wel 'n beroep te aanvaar. Om dus onmiddellik werk van die finansies te maak is die eerste Finansiële Kommissie van die kerkraad ingestel: br MJ Scheepmaker, RJ Van den Bergh (kassier), ouderling A Takens (skriba), jonkheer Van Zwineren (Nederlandse gesantskapshoof) en die heer Bijker, "met als doel opbouwend te werken tot bloei der gemeente op hun manier en met de middelen ter hunner beschikking."

Ds Van Bergen se verslag oor sy tweede besoek aan Kaapstad is ewe insiggewend as die eerste. Hy was die keer vir vyf weke in die Kaap, van 23 Junie tot 1 Augustus 1941, en in die tydperk het die bywoning van die eredienste minstens konstant gebly. Tydens die doopdiens was daar die grootste opkoms, 64 mense in totaal. Die gemeente het toe oor tussen 120 en 130 belangstellende en geldelike bydraende lidmate beskik. Dit was heelwat minder as sewe maande tevore, maar die ligpunt was, "daar is tans 'n kern wat vaster en groter is."

Danksy sy teenwoordigheid is die gemeente ook al beter deur die kerkraad bearbei. Almal het Die Hervormer gelees maar die maandelikse inkomste het tot sowat £10 per maand gedaal alhoewel daar tekens van verbetering was. Dat die nagmaal by die geleentheid deur vier en twintig gebruik is, "was vir die meeste van ons indrukwekkend." Die tafelkollekte van £1.9.6. is vir die weeshuis afgesonder. Die susters het daarna gestreef om eventueel 'n Sustersvereniging te stig. Die gemeente se belangstelling

was oor die algemeen aan die toeneem. Dit het ewenwel nog hoofsaaklik uit Hollanders bestaan maar daar het ook al agtien Afrikaanse lidmate getel. Juis daarom is in sowel as Nederlands as in Afrikaans gepreek. Die ses kerkraadslede kon hy egter nie uitgebrei kry nie.

Tydens die twee kerkraadsvergaderings wat hy gehou het, is verskillende planne oorweeg om 'n vaste predikant te bekom. In die verband het ds Van Bergen opgemerk: "Wil ek as my mening uitspreek, dat die Hervormde gemeente in Kaapstad anders bearbei moet word dan elke andere 'konsulents-gemeente', omdat sy soveel meer te kampe het met allerlei strominge en met die aantrekkingskrag wat ander kerke uitoefen." Volgens hom was vier maande per jaar se bearbeiding deur 'n predikant die minimum waarmee in Kaapstad volstaan kon word. Met meer sal sy bloei, "andersins verwag ek dat sy sal kwyn en moontlik tot niet gaan, en dit sou baie jammer wees, ook met die oog op vele Afrikaners wat ons daardeur in die toekoms sal verloor." Eers met verloop van tyd het hierdie woorde betekenis gekry.

Ten spyte van die sporadiese aard van die geestelike bearbeiding wat Kaapstad tot dusver ontvang het, het dit minstens nie ontbreek aan ywer by die besoekende predikante nie. Dit het die gemeente allermins ook onderskat. Trouens hulle het vroeg reeds 'n behoorlike mate van selfrespek geopenbaar. Die gesukkel om op die been te kom het begin knaag. 'n Skrywe van die kerkraad aan die Algemene Kommissie kort na ds Van Bergen se vertrek in Augustus 1941 begin met die betekenisvolle woorde: "Ter voorkoming dat onze gemeente als een armlastige beschouwd wordt, of een verzamelaarster van eereschulden is het de eerste plaats nodig Kaapstad tweeledig te zien en wel: a. Als een verre zendingpost,

de kern van een toekomstige ring.

b. Als de gemeente Kaapstad."

Die waarheid en betekenis hiervan kon destyds kwalik ten volle besef word. Die Hervormde Kerk moes met ander oë na Kaapstad kyk, nie bloot as net nog 'n gemeente nie.

Vir die kerk in Transvaal was dit weens die groot verskil in afstand geensins maklik om die bearbeiding doeltreffend te onderneem nie. Kaapstad was 'n duisend kilometer van die naaste ander Hervormde gemeente en self in die midde van 'n magdom van ander kerke met aktiewe gemeentelike bedrywighede. Die duur van die besoek van die predikante was telkens te kort om die gemeente in 'n gehoorsame, gemotiveerde en werkende eenheid te smee. Andersyds was die Ned Herv Kerk ook geknel deur 'n akute tekort aan predikante. In 1940 moes 38 predikante, vier professore en 2 lektore 98 gemeentes bearbei. Twee jaar later was dit nog slegter - 105 gemeentes en slegs 42 predikante.

Dit was feite waarvoor Kaapstad op sy beurt, nie volle begrip gehad het nie. Hul vroeë pleidooi om 'n predikant met die hulp van die Algemene Kommissie te bekom het 'n mengsel van dreigemente en waarskuwings bevat. "Indien een bestaande gemeente een voorganger behoeft, dan eischt déze uitgestrekte, veelzijdige en moeilijke gemeente een volle persoon en een bekwame en ervaren kracht bovendien ... Stelt Uw verwachtingen van deze kleine groep niet te hoog, ondanks het feit, dat een vruchtbare akker braak ligt ..." Maar die eerste verwyt was ook reeds daar: "Doet gij iets, doet het niet half, doch ten volle en met

geheel Uw hart en ziel. Dan mogen wij hopen dat er zegen op onzen arbeid mag rusten."

Op hierdie skrywe het die Algemene Kommissie in Oktober 1941 gereageer met 'n versoek aan ds Van Bergen om vir 'n jaar na die Kaap te gaan. Maar dié het geantwoord dat daar voor als nog gewag moet word want die oorlog het meegebring dat baie van die Nederlanders intussen vir militêre diens opgeroep is en dus na Europa en die Ooste is. Dit het reeds die draagkrag van die gemeente aansienlik verwelk. Sy voorstel was dat eerder al om die derde maand 'n predikant gestuur moet word. Daarom het hy reeds vir ds FJ Van Zyl van Johannesburg-Wes gevra om Kaapstad in Oktober 1941 te besoek maar of dit sou kon, weet hy nie.

Klaarblyklik het hierdie besoek van ds Van Zyl nie plaasgevind nie en vir Januarie 1942 is ds A Brandt van Bethal gevra. Dat sy koms eers in Januarie sou plaasvind, is vanuit Kaapstad betreur. "Het is dringend noodsakelijk dat vóór dien tijd nog een predikant komt", want sedert Julie 1941 is daar nie 'n enkele diens in die gemeente gehou nie.

Die slegste nuus sou egter nog kom.

Op 19 Oktober 1941 het die kerkraad vir die eerste keer uit eie beweging op 'n georganiseerde en ordelike wyse vergader. Daar was die briewe van di Van Bergen en Brandt maar van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering in verband met hul pleidooi om 'n vaste predikant te kry, het nog niks opgedaag nie. Hulle moes rekening hou met hul finansies wat verder aan die verswak was ,

want die feit dat die gemeente onder die vaandel van Nederlanders staan, het onder die oorlogsomstandighede en verwarde binnelandse politiek van die dag, sake eerder bemoeilik. Sommige gemeentelede het al begin om hulle kaarte, waarop hul bydraes aangeteken word, terug te gee terwyl die moontlikhede goed was dat meer hulle voorbeeld sou volg.

Om hierdie negatiewe faktore teen te werk het br MJ Scheepmaker, wat hierdie benouende tyd die leiding in die gemeente en kerkraad op hom geneem het, met die voorstel gekom dat tot tyd en wyl daar weer 'n predikant sou opdaag, gereelde leesdienste gehou moet word waarvoor hulle 'n preekbundel moes bekom. Met die voorstel was daar glo algemene instemming, wat beteken twee kerkraadslede het hom ondersteun want die derde, skriba A Takens, teken aan dat hy "staat hier vierkantig tegenover."

Dit was uiters 'n reddingsdaadpoging wat br Scheepmaker geloods het, want dit het al sleg met die gemeente gegaan. Die vroeëre bestelling van vyftig Hervormers vir die gemeente is drasties verminder na 25, 'n getal wat later verander is na 20 eksemplare, terwyl slegs 15 Almanakke bestel is. En ramp der ellende het br Takens aangekondig dat die foto's wat van die eerste kerkraadsvergadering tydens ds Van Bergen se besoek geneem is, ook almal misluk het. Omdat die tyd uitgeloop was en in die stellige verwagting dat daar aanstonds nuus uit Transvaal oor 'n vaste predikant wou wees, is besluit om die vergadering weer oor twee weke verder voort te sit. Maar toe ook nog niks gehoor is nie, is verder onder mekaar geredekawel of aankondigings voor of na die prediking hoort.

Vyf weke later, op 9 Desember 1941 is weer vergader. In sy openingswoorde het br Scheepmaker die belangrikheid van die vergadering geskets deur te wys op die kritieke stadium waarin die gemeente verkeer. Van die Algemene Kommissie is nog steeds geen woord oor 'n vaste predikant ontvang nie en intussen het ds Brandt laat weet dat hy eers op 4 Feburarie 1942 sal kom en nog dieselfde maand weer wil vertrek.

"Unaniem" het die kerkraad hul teleurstelling uitgespreek oor die geringe belangstelling, "om niet te spreken van verwaarlozing," deur die Algemene Kommissie nie. Ditwas hulle wat die gemeente kom stig het en die instandhouding was dus ook hulle verantwoordelikheid. Een lid het die 'nugter' vraag gevra of ds Brandt se besoek onder die omstandighede nog geregverdig was omdat dit net die moeisaam byeengebringde penninge sou gebruik en dit vir slegs drie Sondagdienste. Hy het gedink dat dit ekonomieser en christeliker sou wees om die geld liewer aan 'n weeshuis of ander liefdadigheidsinstelling te skenk terwyl die gemeente "ter ziele gaat." As ds Brandt dan wel kom kan weer opnuut oor die voortbestaan van die gemeente besin word. Hierdie gedagte ten spyt, is tog besluit om voort te gaan met die reëlings betreffende ds Brandt se koms.

Een van die steunpilare van die gemeente en kerkraad tot dusver was ouderling G Van der Merwe. Toe hy op die vergadering soos tewens ook skriba Takens reeds te kenne gegee het, eweneens uit die kerkraad bedank weens sy verplasing, en diaken Van Heeswijk soortgelyke voorlopige voornemes bekend maak, kan mens die voorsitter se leedwese by die aanhoor daarvan begryp. Veral br Van der Merwe was 'n energieke en maklik die hardwerkendste

kerkraadslid, "een lichtend voorbeeld" vir almal, wie se vertrek op die tydstip inderdaad moeilik bekostig kon word. Maar wat die kerkraad tydens die vergaderinge die meeste ontstel het, was die feit dat hulle slegs rondskrywes vanuit Transvaal ontvang het met versoeke om allerlei bydraes te maak. Vir die eeufeesviering in Potchefstroom die volgende jaar is wel £1 gestem, maar op die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering se versoek om tot die boufonds vir die kerk se administratiewe gebou te Pretoria by te dra, is besluit om "een nuchter en afwijzend antwoord te verzenden."

Hierdie antwoord is vier dae later deur die uittredende skriba, br A Takens opgestel en dit wemel van verwyte. Sommer in die heel eerste paragraaf druk hy namens die kerkraad hul teleurstelling uit "over de geringe belangstelling en steun" van die Algemene Kommissie jeens Kaapstad gemeente.

Hy wys dan op die beoogde koms van ds Brandt in Februarie en dat hy maar skaars drie of vier dienste sal kan hou. En dan in 'n enkel sinparagraaf volg die verwyt: "Vanaf 27.7.1941 tot 8.2.1942 is deze gemeente zonder voorganger." Intussen is die enigste teken van gemeentelike lewe elke maand 'n Hervormer, 'n ouderling of diaken wat hul 10/-, 5/-, 2/6 of wat hulle bydra, kom haal. Dan nog kom van tyd tot tyd 'n versoek uit Transvaal om tot die een of ander by te dra. Ds Van Bergen het hulle geantwoord dat indien hy na Kaapstad sou kom, sy honorarium, huisvesting en motorvervoer £650 per jaar sou bedra. "Merkwaardige opvatting van het stichten en in stand houden van een jonge gemeente in deze Wereldstad." (Net die uitroepteken het ontbreek.)

Hierna kom hy by die uitwerking wat dit op die gemeente het. Bydraekaarte word in toenemende mate teruggegee, nuwe kerkraadslede stel hulle eenvoudig nie beskikbaar nie terwyl ander vertrek en bedank. Die kerkraad bestaan nog net uit vier lede waarvan een reeds sy voorneme of te bedank te kenne gegee het. Hulle "staat ook zeer scheptisch tegenover de mogelijkheid van voortzetting der gemeente.

Die brief word afgesluit met die opmerking dat 'n afskrif ook aan ds Brandt gestuur word. "Zoowel Cij Heeren als ds Brandt kunt hierover Uw gedachten laten gaan." Met ds Brandt kan die toekoms van die gemeente grondig bespreek en definitief oor besluit word.

Wat br Takens nie op die tydstip geweet het nie, is dat ds Brandt binnekort sou besluit om ook nie Februarie meer na die Kaap te kom nie en eerder te reageer op die Algemene Kommissie se versoek om dadelik na Oos-Afrika te gaan.

# HOOFSTUK VYF

## IN DIE HERFS VAN 1942

Feitlik die hele Nederduitsch Hervormde Kerk het na die aanbreek van 1942 uitgesien want in Maart daardie jaar sou 'n eeu verloop het sedert die Voortrekkers hulle eerste gemeente noord van die Vaalrivier in Potchefstroom gestig en dit Nederduitsch Hervormd genoem het. 'n Groot herdenkingsfees is gereël en die Algemene Kerkvergadering is met 'n jaar vervroeg om daarmee saam te val.

In sy voorsittersverslag het die HE Voorsitter van die Algemene Kerkvergadering gerapporteer dat die Kerk vir die eerste keer in 'n eeu weer oor die lengte en breedte van die land strek. In SWA in die weste is die gemeente Van Drimmelen im 1941 gestig en aan die suidpunt die gemeente Kaapstad. Van laasgenoemde het die voorsitter gesê: "Die stigting van die gemeente Kaapstad kan beskou word as 'n mylpaal op die pad van ons kerk. Die kerk het weer teruggekeer tot sy uitgangspunt. Dit is 'n vêr vooruitgeskowe pos en die verbindinge is lank; daarom sal besondere maatreëls nodig wees vir die instandhouding van die pos. Dit het veral in 1941 moeilik gegaan om af en toe 'n predikant te kry om die gemeente vir enkele weke te bearbei."

As Kaapstad se gebeure van 1941 egter geblyk het vir die Algemene Kommissie moeilik te wees, dan het die volle omvang van die gemeente se probleme kennelik nog nie ten volle tot die Algemene Kommissie deurgedring nie. Inderdaad sou dit uiteindelik besondere maatreëls verg om dit van ondergang te red. En hierna sou dit ook nog jare van volgehoue aandag en toegewyde arbeid kos alvorens die gemeente eers sy probleme te bowe sou kon kom. Dit het so gebeur:

Die Kersvakansie van 1941 het vir die Kaapstadse gemeente aangebreek met die enigste reaksie tot sover op al hulle briewe aan die Algemene Kommissie dat ds Brandt darem teen middel Februarie sou kom. Dan sou die hele situasie weer grondig ondersoek word.

Dog twaalf dae die nuwe jaar in laat ds Brandt egter weet dat hy nie meer kan kom nie omdat die Algemene Kommissie hom na die gemeentes in Oos-Afrika gestuur het. Vir Kaapstad was dit 'n groot slag.

Die feit dat daardie geïsoleerde, afgeleë gemeentes reeds vir twee jaar geen predikant gesien het nie terwyl Kaapstad nog onlangs een gehad het, kon skaars as 'n vertroosting vir hulle geld. In Kaapstad is dit aanvaar dat die Algemene Kommissie hulle vergeet het.

Die eerste klanke van wat nog meermale die jaar gehoor sou word kom voor in die antwoord van ouderling RJ Van den Bergh, as skriba, op die uitnodiging om die Algemene Kerkvergadering en die Eeufees te Potchefstroom by te woon. Hy skryf: "Ek mag hier byvoeg dat die voortbestaan van hierdie gemeente in die weegskaal hang. Die posisie hier is so verskillend as by ander afgeleë gemeentes. Hier is talle goedgevestigde gemeentes van die NG Kerk, en die meeste mense voel dat hulle in daardie kerkverband genoegsame geestelike bearbeiding ontvang."

Aan hierdie aspek het die kerkraad van Kaapstad ook vyf dae later daadwerklik aandag gegee. Die kerkraad het toe slegs uit twee ouderlinge en 'n diaken bestaan. Ter tafel was ds Brandt

se brief dat hy nie meer kom nie. Die nuus is met diepe leedwese ontvang en daar is opgemerk dat ouers wat hul kinders wou laat doop of aanneem, opnuut gedwing was om hulle toevlug na ander kerke te neem. Hierdie mense voel dat dit hulle plig is om daardie kerke te ondersteun ten einde nie onbeholpe te staan ingeval hulle die dienste van 'n kerk nodig sou kry nie. Van die gemeentelede het ook al begin vra wanner daar weer eendag 'n leraar sou kom en baie het om die redes hulle bydraekaarte ingelewer.

Onder die omstandighede het die drie kerkraadslede die gewig van die oomblik gewaar. Hulle was die mening toegedaan om nie meer met die gemeentelike werk voort te gaan nie. Hulle sou nog slegs bydraes aanvaar as die gemeentelid daarop aandring.

Aan die ander kant was hulle ook nie geneë om 'n besluit te neem waarmee die voortbestaan van die gemeente finaal tot 'n einde gebring sou word nie. Dog hulle het ook nie kans gesien om dit op so 'n wyse voort te sit nie. Aan die skriba is toe opgedra om die Algemene Kommissie ten volle in te lig en daarop te wys dat as 'n predikant voortaan vir net 'n maand in Kaapstad gaan vertoef sonder dat voorsiening gemaak word vir opvolgende besoeke op gesette tye, dit nie meer nodig sou wees om een te stuur nie, want dit sou die hoë kostes daaraan verbonde nie regverdig nie. Weens die afname van hul bydraes sal die Algemene Kommissie voortaan ook vir al die kostes verbonde aan die koms van 'n predikant moet instaan. Die kerkraad het op die treurige noot verdaag sonder om 'n datum vir 'n volgende vergadering te bepaal. Prakties het die gemeente van Kaapstad

na hierdie vergadering nog net in naam bestaan.

Skriba Van den Bergh het drie dae later sy plig vervul en 'n lang brief aan die Algemene Kommissie gerig. In sy slotparagraaf meld hy: "Daar bestaan tans min entoesiasme wat betref die toekoms van hierdie gemeente. Die werk wat met soveel sorg en moeite gedurende die eerste helfte van verlede jaar opgebou is, het byna geheel en al verval. Dit sou 'n vermorsing van fondse wees om 'n predikant vir slegs 'n maand te stuur, tensy gereelde besoeke vir die toekoms gereël word." Daarmee was die bal in die hande van die Algemene Kommissie.

Van die Algemene Kommissie se kant gesien was hulle sedert ds Van Bergen se besoek in Julie 1941 onder die indruk en verwagting dat Kaapstad gevestig was en voortaan van krag tot krag sou ontwikkel. Ds Van Bergen sou hulle taak verlig deur te reël  dat elke drie maande 'n predikant na die Kaap sou gaan. Hulle het egter fouteer deur te reken dat hierdie jongman daarin sou slaag om gereeld iemand te oorreed. Die probleme wat hy sou ervaar om dit te vermag het hulle nie voorsien nie.

Vir Oktober 1944 sou hy iemand gestuur het en daarna vir November maar kon nie daarin slaag nie. Toe sou ds Van den Berg van Bloemfontein kom, maar skielik is hy na die oorlogsfront en ook dit het misluk. Toe bied eers ds Brandt aan en daarna ds Booysen. Met twee predikante dus beskikbaar, besluit die Algemene Kommissie dat ds Booysen moes kom en stuur ds Brandt na Oos-Afrika omdat hy bekend was met die gemeentes aldaar. Maar toe word ds Booysen verhinder om na Kaapstad te gaan en ds Brandt, bewus hiervan maar sonder om eers weer die Algemene Kommissie in die saak te ken, laat

aan Kaapstad weet dat hy nie meer kan kom nie. Nie net Kaapstad was hieroor teleurgesteld nie maar ook ds Van Bergen was radeloos. Dit het beteken dat hy vir ses maande nie daarin kon slaag om iemand Kaap toe te stuur nie. Toe die Algemene Kommissie dus nou ingryp gooi hy einde Januarie 1942 moedeloos die handdoek in. Vir die Algemene Kommissie het dit eintlik 'n netelige situasie help oplos.

Ds TFJ Dreyer, skriba van die Algemene Kommissie, het aan die einde van Januarie 1942 binne die bestek van twee dae kragdadig ingegryp. Aan Kaapstad is gevra om uit te hou en om nie te ontbind nie omdat vaste reëlings getref word. Terselfdertyd is aan sowel ds AS Geyser van Heilbron en ds WM Wolmarans van Trichard gevra om so gou doenlik Kaapstad te besoek. Enkele dae later kon hy aan Kaapstad telegrafeer dat ds Wolmarans reeds op 15 Februarie daar dienste sou kon hou.

Ds Geyser het kort tevore al sekere voorstelle aangaande Kaapstad se bearbeiding aan die hand gedoen. Hy was nog jonger as Van Bergen maar het met meer insig, aanvoeling en deursettingsvermoë na vore getree. Hy het gevra om met konsulentsvoorregte benoem te word om Kaapstad te bearbei en dat alle reëlings in sy hande alleen gelaat moet word. Van groter belang egter was sy versoek om toegelaat te word om 'n Kaapstadfonds te stig. As hierdie versoeke goedgekeur word, skryf hy, "sal ek met alle graagte die bearbeiding van Kaapstad op my neem." Hy was bereid om nog in Februarie met sy werksaamhede te begin want sy kerkraad het ingestem om hom vir twee Sondae per kwartaal aan Kaapstad af te staan.

Intussen het ds Wolmarans op 13 Februarie 1942 in Kaapstad aangekom

en onmiddellik met lede van die kerkraad informele samesprekings gevoer. Hy was getref deur die mate waartoe die gemeente reeds versink het asook die kerkraad se moedeloosheid. "Hulle meen dat hulle deur die kerk nie net verwaarloos is nie maar selfs vergeet is en hulle neem die kerk in Transvaal dit baie kwalik dat daar ooit 'n gemeente gestig is", het hy later gerapporteer. Dit was die rede vir Takens se bedanking in Desember en baie lidmate het hom sedertien gevolg. Bydraes is gestaak en by die kerkraad het die vrymoedigheid om aan te hou vra, ontbreek. Omdat daar 'nooit' 'n predikant kom nie, het ander ook nie aangesluit nie, het ds Wolmarans verder verklaar.

Hy het ook bevind dat kerkbewustheid by die lidmate van Kaapstad glad nie so sterk soos in Transvaal was nie. Sy raad aan die Algemene Kommissie was dat as die hand nie aan Kaapstad gehou word nie, die meerderheid Hollanderlidmate die kerk sal verlaat. Hulle sien geen verskil tussen 'ons' kerk en die NG Kerk nie. Dan spreek hy 'n baie belangrike mening uit. Die Hollanders het "alleen aangesluit omdat hulle gedink het die 'Nederlandse Kerk' sal hulle as groep in noue aanraking met mekaar hou. Daar was net vier Afrikaner huisgesinne - en op drie van hulle kan staat gemaak word - terwyl die persentasie Hollandse gesinne wat by die kerk deur dik en dun sal bly gering is.'

'n Ander belangrike faktor wat ds Wolmarans opgemerk het was dat baie van die Nederlanders reeds vir militêre diens vertrek het. Hy het dit op tussen 60% en 70% geskat. Die bywoning van die dienste was dus gering en anders as wat die geval onder die Afrikaners is, was die bywoning van die nagmaal swak.

Hy het die kerkraad probeer moed in praat en dit ook gere-organiseer. Op die belofte dat hulle elke drie maande 'n herderlike besoek sou kry is nuwe lede gekies maar nie voorgestel nie. Hulle het egter beloof om solank te fungeer. Intussen sou ouderling Scheepmaker elke maand 'n leesdiens hou en bes moontlik selfs twee maal.

Ds Wolmarans het vermoed dat die gemeente tog ten spyte van die verlies aan talle Nederlanders in staat sou wees om £35 byeen te kry om die koste van 'n besoekende predikant te kon dra. Sulke predikante het hy aanbeveel, sou nie vir korter as minstens drie agtereenvolgende Sondae in Kaapstad moes vertoef nie.

Met die vertrek van ds Wolmarans op 9 Maart 1942, kon skriba Van den Bergh aan die Algemene Kommissie berig dat sy besoek "goeie vrugte afgewerp het. Alhoewel die gemeente nie op dieselfde peil staan as nege maande gelede nie, is daar tog weer hoop," het hy geskryf. Hoe graag hulle ook weer wil reorganiseer, het hy gewaarsku, sal niks gedoen word alvorens definitiewe reëlings ten opsigte van gereelde predikants besoeke nie getref is nie. Selfs die vurigste aanhangers het, volgens hom, moedeloos geword en onverskillig gestaan oor die verdere voortbestaan van die gemeente. Hierdie woorde was dus minder optimisties as die van ds Wolmarans.

Ds Geyser se planne is intussen deur die Algemene Kommissie goedgekeur. Voortaan sou hy die kom en gaan van predikante reël en 'n Kaapstadfonds loods. Alhoewel nie in die hoedanigheid nie,

was hy tog verantwoordelik vir die konsulentswerk van Kaapstad en sou die Algemene Kommissie probeer om dit finansieël te ondersteun wanneer Kaapstad nie sy verpligtinge kon bykom nie.

Vanuit die Algemene Kommissie se oogpunt was dit al bemoedigende vordering wat gemaak is. Ter onderskraging het ds TFJ Dreyer einde April 1942 aan ds Geyser laat weet: "Die algemene gevoel op die (Algemene Kommissie) vergadering gister te Pretoria was dat die gemeente (van Kaapstad) nie mag ondergaan nie. Die kerk sal daarvoor sorg."

Al hierdie besluite, beloftes en versekerings ten spyt, was daar vir Kaapstad nog geen sekerheid en hoop op 'n kommerlose toekoms gebied nie. Op 10 Mei 1942 skryf skriba Van den Bergh openhartig dog mismoedig aan ds Dreyer: "Kerkraad bestaan daar feitlik nie meer in Kaapstad nie. Diakon Van Heeswijk het bedank, en diaken Wegmanstaan op die punt om na Engeland te vertrek om aan die Hollandse strydmagte deel te neem." Baie ander gemeentelede het reeds vertrek en nog vertrek die maand. "Dit is nog met hy en br Scheepmaker oor en ook hy het nie meer die nodige ywer vir die saak nie." Die tydperk tussen ds Van Bergen se koms en ds Wolmarans was heeltemal te lank. "Ek betwyfel dit baie sterk of daar nog 10 huisgesinne is wat die saak heel erns is."

En dan skets ouderling Van den Bergh die omstandighede waaronder die gemeente twee jaar te vore tot stand gekom het. Die gemeente het op 'n paar uitsonderings na, uitsluitlik uit Nederlanders bestaan: "Destyds het hierdie volksgroep onder die

diepe indruk verkeer van die lot 'van hulle Vaderland'... Die grootste gros van hulle het tot die stigting oorgegaan omdat hulle daarin 'n moontlike samesnoering van alle Nederlandse elemente gesien het. Nou dat die wrede indrukke oor die lot van Nederland aan die verlede behoort, en daar baie is wat dit reeds so te sê vergeet het, het die ywer wat die gemeente betref verdof, en baie min van die oorspronklike stigters neem nog 'n lewende aandeel. Geeneen van die oorspronklike kerkraadslede stel vandag nog belang in die gemeente nie." Dan gooi hy ook 'n verwyt na 'n kerkamptenaar waarvan hy die naam nie noem nie, "wat vuur en vlam was om hier 'n gemeente te stig, (en wat) gedurende die tydperk wat ons hier geen besoekende leraar gehad het nie, 'n besoek gebring het aan Kaapstad, en hy het hom nie die moeite getroos om 'n diens vir ons te hou nie, iets wat ongetwyfeld 'n baie gunstige uitwerking sou gehad het."

As die Algemene Kommissie enigsins hoopvol was na ds Wolmarans se besoek en vertrou het dat al hulle bemoedigings sedertien positiewe resultate sou bewerkstellig, dan het hierdie brief hul lugkasteel in duie laat stort. Die enigste ligpuntjie was dat ouderling Van den Bergh bereid was om as skriba aan te bly en wanneer 'n predikant wel kom vir hom losies te reël en vervoer te verskaf. Verder sou hy 'n paar belangstellendes probeer byeen kry maar wou geen verdere verantwoordelikhede aanvaar nie. Daarmee was die bal weer in die skoot van die Algemene Kommissie.

Ouderling Van den Bergh het in dieselfde trant aan ds Geyser geskryf en as antwoord op 'n vroeëre brief dat laasgenoemde reëlings tref om Kaapstad te besoek, het ouderling Van den

Bergh nou hom genooi om maar net vakansie in Kaapstad te kom hou want alles is eintlik verlore. Hierop het ds Geyser geantwoord: "hoe om te begin weet ek nie; dit moet miskien 'n verwyt wees aan die belangstellingloosheid van die Algemene Kommissie, maar ek dink nie Kaapstad het op sy eie versterf nie. As die nodige bearbeiding daar was, en die nodige aandag van die kant van die Algemene Kommissie, sou dit seker nog geleef het. Ek kan my nou nog nie daarmee gewoond maak dat dinge in Kaapstad so 'n wending kon geneem het nie. As ek u nou die telegramme en briewe kan wys wat deur my goeie ou professor Engelbrecht, en ander gestuur is, sal u dink dit is twee dinge van verskillende herkoms, om dit te vergelyk met die werklikheid van die huidige posisie."

Verwysende na die uitnodiging om slegs vakansie te kom hou, was ds Geyser se reaksie: "maar is daar dan werklik sô min te doen? Is daar dan nie nog die minste kans dat sake weer herstel kan word nie? Met al die krag tot my beskikking gaan ek aan die Kommissie sit om my te stuur en al kos dit ook wat, ons gaan nog 'n poging aanwend."

Dieselfde dag nog het hy ook aan die Algemene Kommissie geskryf. Hy spreek sy verbasing uit oor die agteruitgang van sake in Kaapstad en vra opdrag en die middele om nog in Junie Kaap toe te gaan. Hy skryf ook aan prof Engelbrecht "as een van die wat 'n lewendige belangstelling het" in die gemeente en aan ds JJ Prinsloo wat hom met die pas gestigde Hulpbehoewende Gemeentefonds behulpsaam moes wees. Toe ds Prinsloo hom kort hierna van die betrokke fonds onttrek het, is die organisasie daarvan vierkantig op ds Geyser se skouers gelaai.

Omdat ouderling Van den Bergh in Junie met vakansie was, het ds Geyser eers in Julie in die Kaap aangekom. Twee dae voordat die gemeente sy tweede verjaardag sou beleef, hou ds Geyser sy eerste diens. Die Sondagoggend, 19 Julie 1942 was daar net agt mense teenwoordig. Daardie aand darem elf. Die volgende Sondag was daar vyftig en die aand vyf en dertig. 'n Kindjie is by die geleentheid gedoop.

Tydens die kort besoek het ds Geyser probeer om die kerkraad weer op vaste voet te kry. Sy probleem was egter dat die oorgrote meerderheid lidmate in die sentrale woongebied van die stad gevestig was in die omgewing waarvoor hy nie 'n kerkraadslid kon bekom nie. Dit was juis die deel van die gemeente wat die minste lewe getoon het.

In sy verslag aan die Algemene Kommissie maak ds Geyser melding van die oorlogsomstandighede wat ontwrigtend op die gemeente in werk. Diegene wat die Nederlandse militêre - diens ontduik, word deur die Suid-Afrikaanse regering in opdrag gevange geneem. Om die rede het ouderling P Boer in die Roelandstraattronk beland en vier ander gemeentelede het ook verwag om enige oomblik gevange geneem te word. Hy voeg egter nog 'n nuwe faktor by, naamlik die swaar belastings waaronder veral die Nederlanders gebuk sou gaan. Daarom was daar op die tydstip van uitbou geen sprake nie, slegs instand hou wat daar is.

Dit ligpunt in sy verslag was die opmerking: "Dis verblydend om te kan sê dat die gemeente nog nie onherroepelik dood is nie,

maar dit sal wel alle toewyding van die kant van die Algemene Kommissie kos om sake weer aan die groei te kry." Kaapstad se kas het op die tydstip skaars £12 bevat en daarvan moes hulle ook nog 'n gedeelte aan onkostes afstaan.

# HOOFSTUK SES

## SKOUER AAN DIE WIEL

Ds AS Geyser het in die tweede helfte van 1942 begin met die Hulpbehoewende Gemeentefonds en die verantwoordelikheid van die hele kerk in een sin saamgevat: "Terwyl ons kerk betreklik min doen aan die sending onder naturelle, kan ons ongetwyfeld ons sendingwerk laat geskied onder ons minder bevoorregte gemeentelede."

Hy het in 'n skrywe aan al die Transvaalse gemeentes verder gewys op die probleem wat verspreide lidmate vir die kerk skep, die kostes wat dit vir die kerk meebring en dat almal se bydraes dus sake kan vergemaklik. Verder het veral Kaapstad se induiestorting 'n belangrike plek in sy beredenering ingeneem. As sy plan sou werk, sou verafgeleë gemeentes soos die in Kenia, Rhodesië, SWA en Kaapstad in die toekoms beter bearbei kon word.

Tydens sy Julie besoek aan Kaapstad is daar weer 'n kerkraadsvergadering gehou. Hy het gehoop dat sy skema's die kerkraad sou motiveer en toe onder andere ook aangekondig dat hy met ds FJ Retief van die Hollandse gemeente van die Evangeliese Lutherse Kerk in Kaapstad, gesprek gevoer het. Net dat ds Retief gunstig gereageer het. Hy sou daarom die saak verder met die Algemene Kommissie bespreek.

Kort nadat ds Geyser uit die Kaap teruggekeer het, is verslag gedoen aan die Algemene Kommissie. Hierin het hy gewag gemaak van die tegemoetkomendheid en vriendelikheid van ds Retief. Hy wou egter die aangeleentheid persoonlik aan die skriba van

die Algemene Kommissie stel.

Hierdie verwikkeling - "die onderhoud met ds Retief" - het die Algemene Kommissie klaarblyklik onmiddellik geïnteresseer. Daar is dadelik aan ds Geyser opdrag gegee om hulle op hoogte te hou. Waar nog enkele maade tevore besluit is dat ds Geyser al om die drie maande 'n besoek aan Kaapstad sou bring en dat lede van die Algemene Kommissie tot sover nooit vir die soorte besoeke oorweeg is nie het die prentjie nou skielik verander.

Die skriba van die Algemene Kommissie, ds TFJ Dreyer, skryf op 4 Augustus 1942 aan ds Geyser: "Die voorgenome besoek aan Kaapstad en aan ds Retief is baie belangrik en daarom is die gedagte uitgespreek dat ek my broer - as hy sou gaan - moet vergesel." Indien dit nie kon gebeur nie, wou hy van ds Geyser weet of hy in Oktober sou wou saamgaan. Skielik sou Kaapstad deur twee ervare predikante gelyktydig besoek word. Dit beteken dat daar iets besonders opgesluit gelê het in die "onderhoud met ds Retief."

Ds Joh Dreyer, wat gedurende die eerste week van Oktober 1942 in Kaapstad was, het by sy terugkeer aan die Algemene Kommissie verduidelik dat die gesprek met ds Retief gegaan het oor moontlike samewerking of ineensmelting of opneming van sy gemeente in "ons kerkverband." Behalwe dat albei kerke Protestants is, was die eintlike gemeenskaplike faktor op daardie tydstip dat hulle in dieselfde stad aangewese was op dieselfde groep Hollanders.

Of ds Retief tot so 'n stap geneë was vanweë persoonlike redes en of daar ander probleme binne die geledere van die Lutherse gemeente was, soos byvoorbeeld fiansieël - hulle het 'n groot kerkgebou en pastorie gehad om in stand te hou - is onbekend. Maar die besondere geneëntheid jeens die Ned Hervormde Kerk was 'n feit. Hierin het die Hervormde Kerk 'n geleentheid gesien om vir die Hervormde gemeente van Kaapstad 'n belangrike deurbraak te maak.

Ds Geyser het die uitnodiging om saam te gaan vir die onderhandelinge van die hand gewys en aangevoer dat dit weens sy gebrek aan ondervinding is. In sy plek het hy aanbeveel een van die proff Engelbrecht of Gemser. Of hy dalk seergemaak gevoel het oor die nuwe wending is nie heeltemaal duidelik nie, dog ook nie onmoontlik nie. In 'n privaatbrief aan ouderling Van den Bergh van Kaapstad skryf hy op dieselfde dag: "Ek word nie 'n persoonlike onderhoud met die HE Algemene Kommissie toegelaat nie, maar teenoor hulle lede afsonderlik en in my rapport het ek hulle agteloosheid so kras as wat welvoeglikheid toelaat, uitgedruk. Hulle lyk ook berouvol en gaan alles in die werk stel om Kaapstad voortaan beter te behandel."

Ook 'n maand later antwoord hy op 'n bykans afgetrokke wyse die skriba van die Algemene Kommissie oor die feit dat hulle die taak om te kollekteer vir die Hulpbehowende geemeente aan hom toegewys het. Hy vestig hulle aandag daarop dat as hy vir Kaapstad moet kollekteer: "is ek dadelik bereid," anders het hy te veel hooi op sy vurk. Hy was besig met verdere studie

en die twee gemeentes wat hy alreeds moes bearbei, het al sy aandag geverg.

Desnieteenstaande het hy tog die taak met ywer en entoesiasme opgeneem en nog voor die einde van September 1942 sy modus operandi aan ds TFJ Dreyer verduidelik. Van elke gemeente binne ringsverband wou hy met die Algemene Kommissie se goedkeuring een pond per honderd lidmate as 'n bydrae vra. Op die wyse, het hy voorsien, sou 'n fonds ontstaan waarmee sukkelende gemeentes gehelp kon word om vier keer per jaar nagmaal te gebruik totdat hulle selfstandig is.

Aan ouderling Van den Bergh skryf ds Geyser vroeg in Oktober 1942: "Ek kan iets oorkom van nuuskierigheid oor die vordering van die gemeente sake. Skryf vir my onmiddellik as u iets uitvoer. Hoe gaan ds Dreyer aan? Hoe is die opkoms by die dienste? As die Here wil, sal ek self in Januarie weer kom." Die woorde weerspieël nie net warme, opregte belangstelling nie, maar ook sy begaandheid oor die gemeente van Kaapstad. Dit was tekenend van sy entoesiasme waarmee hy die taak aangepak het.

Vroeg in Desember 1942 het hy weer aan ouderling Van den Bergh geskryf. By die geleentheid het hy voorgestel dat die gemeente in vier verdeel moet word sodat 'n gedeelte huisbesoek kon verwag wanneer daar kwartaalliks 'n predikant kom. Nog voor Kersfees 1942 tref hy reëlings vir sy besoek in Januarie. Die keer wou hy sy vrou saambring en wou weer nagmaal hou. Daarvoor moet die Lutherse Kerk bekom word. En hy vra ook

uit na die finansies van die gemeente. Op 'n baie diplomatiese wyse pols hy na die moontlikheid dat die gemeente tyens hierdie besoek iets aan die Algemene Kommissie vir hul ondersteuning sou kon terugbetaal, dit kan "desnoods maar onder die £10 wees; dit wys die bereidwilligheid van ons gemeente ..."

Dan gaan hy verder met ander aspekte en vra:

"Wat van diakens? Kan die kerkraad miskien al 'n oog rondgooi? Moet ons nie ook nog 'n ouderling hê nie? Ou Schouten kan gerus nou maar sy attestate lig en Hervormer-ouderling word. Daar is ook 'n Leyds, hy lyk erg simpatiek. Kan daar nie ook 'n gemeentevergadering gereël word nie? By so 'n geleentheid kan ons die gemeentelede dan miskien terdeë onder die besef van hul plig teenoor 'n kerk in hierdie land bring. Is daar nog nie een of ander Afrikaner om in die kerkraad te dien nie? ... Ek dink mos ons behoort van hom 'n goeie kerkraad te maak. Die Van Belkums en Van Rheeders behoort seker ook te gaan nie waar nie? ... Ons gaan kyk wat doenlik is."

Dit is die trant waarop hy ten behoewe van Kaapstad gewerk het, altyd vol ywer en waagmoed. Geen wonder dat toe ds TFJ Dreyer die gemeente van Heilbron bedank het vir hul onbaatsugtige toestemming dat ds Geyser so dikwels na Kaapstad kon gaan, hy gemeld het: "As die gemeente Kaapstad later 'n bloeiende en selfonderhoudende gemeente word, wat van harte gehoop word, dan sal Heilbron se naam 'n ereplek in die geskiedenis van die gemeente beklee." Hierby behoort bygevoeg te word, ook die naam van ds AS Geyser.

Ds Joh Dreyer het tydens sy besoek op 10 Oktober 1942 in die oggend Hervormingsdiens gehou - waarskynlik om die gevoel teenoor die Ned Hervormde Kerk by die gemeente in te skerp omdat dit in die reël eers aan die einde van die maand gedoen word. Daardie aand is nagmaal gevier en 'n kerkraadsvergadering gehou. By die geleentheid het die kerkraad sy goedkeuring verleen aan die voorstel dat daar "n soort band van samewerking" tussen hulle en die Lutherse gemeente gereël word.

Die volgende dag het die skriba 'n versigtig bewoorde brief aan ds Retief van die Lutherse gemeente gerig: "Aangesien daar so 'n groot ooreenkoms tussen die leer van die Evangeliese Lutherse gemeente van Kaapstad en die Ned Hervormde Kerk van Afrika bestaan, of dit nie moontlik is om een of ander band tussen die twee kerke te lê nie." Ouderling Van den Bergh moes volgens die kerkraad se opdrag, persoonlik die brief oorhandig en die nodige inligting verskaf.

As die Hervormde kerk hierdie aangeleentheid omsigtig benader het, het ds Retief ewemeens nie by hulle afgesteek nie. Hy het by die persoonlike oorhandiging van die brief nóg 'n antwoord nóg 'n aanduiding gegee van wat die Hervormers te wagte kon wees. Meer as 'n maand het verloop waartydens van alle kante binne die Hervormers se geledere oor en weer na nuus van ds Retief gevra is.

Uiteindelik is by hom navraag gedoen en toe het ds Retief op 'n briefhoof van die gemeente Kaapstad geantwoord dat hy en

sy kerkraad die betrokke skrywe behandel het en dat hulle ds JGM Dreyer of ds Geyser vriendelik nooi om gedurende Januarie, wanneer hy nie daar is nie, hul oggenddienste te kom waarneem teen vergoeding.

Hiermee, tot die Hervormers se teleurstelling, het ds Retief die hele aangeleentheid nog onbeantwoord gelaat. Ouderling Van den Bergh het die nuus aan sy mede kerkraadslede gerapporteer met: "Myns insiens (is daar) net een weg oop en dit is om maar skouer aan die wiel te sit en ons eie weg te baan." Van dieselfde geleentheid maak hy gebruik om elke kerkraadslid daaraan te herinner dat hulle onderneem het om weer by die gemeentelede offergawes te begin opneem. Nie net sou ds Geyser weer in Januarie daar wees nie, waarvoor hulle tot die kostes moes bydra nie, maar het hy gesê die Algemene Kommissie het nou getoon dat hulle ook weer belangstel.

Ouderling Van den Bergh het ook 'n stukkie in Die Hervormer van Novmber 1942 oor Kaapstad laat plaas. Daarin het hy hulle afgesonderdheid genoem asook dat hulle maar 'n handjievol is wat swaarkry. "Van ons kant sal ons alles in ons vermoë doen om die waterputte van ons voorvaders wat weer oopgegrawe is oop te hou, maar daarin het ons ook die steun van die hele kerk nodig. Daar word baanbrekerswerk in Kaapstad verrig, en die pad is opdraend." Vervolgens het hy 'n beroep op die gevestigde gemeentes gedoen om die gemeente van Kaapstad met 'n nagmaalservies te help want hulle het tot dusver nog altyd een by die Gereformeerde Kerk geleen. Die susters van die gemeente het ook 'n kollekte gehou en met die

£3.10.0. wat geïn is gekikte tafeldoeke vir nagmaal aangekoop.

In Kaapstad wou sake maar net nie vlot nie. Met 1942 in sy laaste asem en die oorlog in 'n kritieke stadium, het 'n petrolskaarste meegebring dat die arbeid van die nou uiters beperkte getal kerkraadslede in die uitgestrekte gemeente verder aan bande gelê is. Selfs ds Geyser het gekla dat hy dit onmoontlik vind om persoonlik werk daarvan te maak om verskillende naby geleë gemeentes te besoek om geld vir sy Hulpbehoewende Gemeentefonds in te samel.

Selfs 'n man soos ouderling Scheepmaker, waarnemende voorsitter van die kerkraad en by wie se huis die meeste vergaderings gewoonlik plaasgevind het, het in Desember 1942 sy bedanking ingedien. Afgesien van sy werksomstandighede het hy ook aangevoer dat die predikantsbesoeke nog te min is. "Ook het huwelijk van onze dochter was niet door een Hervormd Predikant voltrokken kon worden, heeft de liefde voor de Kerk hier weer verkoeld. Ik voel mij gedrongen om mijn taak neer te leggen, want wij kunnen zo niet verder werken." Dog vir heeltemal los van die kerk staan het hy ook nog nie voor kans gesien nie. Maar sonder hom sou daar bykans geen sprake van 'n kerkraad kan wees nie.

# HOOFSTUK SEWE

## MET MOED, GEDULD EN INSPANNING

In 'n Februarie 1943-uitgawe van Die Hervormer het ouderling Van den Bergh berig dat hulle weer die voorreg gehad het om 'n leraar te kon hê. Hulle "voog", ds A Geyser, was gedurende Januarie vir twee weke in Kaapstad. Hy het huisbesoek gedoen, "en algar is nou weer met moed besiel vir die toekoms." Mevrou Geyser het haar gade vergesel en daar is daadwerklik oorgegaan tot die stigting van 'n Susters vereniging. - In hierdie paar sinne is 'n reuse taak saamgevat.

Ds Geyser het op 17 Januarie 1943 'n kerkraadsvergadering gehou en 'n hele paar ingrypende sake is afgehandel. Byvoorbeeld, daar is besluit om in die toekoms met elke predikantsbesoek nagmaal te vier asook 'n aanddiens in een van die buitewyke te hou. Dan het die kerkraad ook in beginsel die aankoop van 'n ligte tweedehandse motortjie aanvaar omdat huisbesoek vir besoekende predikante sonder vervoer 'n probleem was. Weens ds Geyser se huisbesoek het die gemeentetal weer met 34 aangegroei tot 150 in totaal en in die proses is tweederdes van ds Geyser se tyd deur loop van een plek na die ander in beslag geneem. Die gemeente is weliswaar in vier wyke verdeel, naamlik Sentraal, Claremont, Seepunt en omgewing en Mowbray en omgewing, elk met sy ouderling en diaken of twee, maar 'n motor was 'n noodsaaklikheid vir die predikant om te kon beweeg.

Vir hierdie "motorfonds" het ds Geyser die Hervormde lidmate betrokke by die parlementsitting, en wat dus taamlik gereelde

besoekers aan Kaapstad was, om bydraes genader. 'n Paar van die LV's soos mnre Jakob en Jan Wilken, Das de Bruyn, Gideon Brits en Harm Oost, het die mooi bedrag van £15.10.0. vir die doel gestort. Nie net was dit die eerste keer dat hierdie groep Hervormde lidmate ten behoewe van Kaapstadgemeente betrek is nie, maar was dit ook 'n goeie wegspring met die oog op die geskatte £45 wat die motor sou kos.

Huisbesoek in Kaapstad sou per motor veel doeltreffender wees want daar is geskat dat daar sowat twee duisend Nederlanders in die stad gewoon het en al was net helfte Hervormers, het dit reuse groei moontlikhede ingehou. Daarbenewens het daar in Bellville, sowat 15 myl van Kaapstad, ook 'n groot aantal Nederlanders gewoon. Verder is geredeneer dat daar tussen die meer as 25000 Afrikaners van die stad dalk maklik twee honderd kon wees wat eintlik aan die Hervormde Kerk behoort het. Om hulle egter almal op te spoor was die probleem.

Daarbenewens was slegs sowat die helfte van die gemeente op die tydstip werklik belydende lidmate en die ander helfte was nie juis van plan om dit uit eie wil te word nie. Hulle sou moes bearbei word.

Dit was ook weens die gebrek aan 'n predikant te wyte, het ds Geyser dit gestel, dat die kinders van die gemeente na Sondagskole van die NG Kerk, die Wesleyane en die Church of England gegaan het. In die tydjie wat hy in die Kaap was, het vier jong lidmate "vir ons" verlore gegaan omdat hulle deur die NG Kerk aangeneem is.

Deels om die Nederlanders in die gemeente tegemoet te kom het die kerkraad besluit dat tydens die eredienste besoekende predikante ook van die Nederlandse Bybel gebruik moes maak. Dit het toe 'n gebruik geword wat hierna vir nog baie jare in swang gebly het.

Ofskoon ouderling Scheepmaker besig was om na die Belgiese Konge (Zaïr vandag) te verhuis en die ander steunpilaar, ouderling Van den Bergh weer na die Transvaal teruggekeer het, het ds Geyser na sy Januarie 1943-besoek gewag gemaak van die ywer wat nog oor was in die gemeente. Kerkraadslede het steeds 'n bron van kommer gebly al was daar by tye verbetering op te merk. Br Scheepmaker het egter teen Augustus weer sy opwagting in die gemeente gemaak en onmiddellik sy ou leidinggewende rol hervat.

As gevolg van ds Retief se vroeëre uitnodiging, het al die Januarie-dienste in die Lutherse kerkgebou plaasgevind. Dit was in Nederlands gehou. Die liturgie en die kerksang was ook die van die Luterane. Die opkomste was deurgans "uitstekend" want op die minste was daar sestig kerkgangers. Soms was dit selfs wel oor die honderd. Hiervan was op ses na almal Hervormers, so is geskat, sodat die vroeëre onderhandelinge met ds Retief wil voorkom iets om die lyf te gehad het. Die gebrek aan 'n waardige kerkgebou, atmosfeer en 'n vaste predikant blyk dus wesenlik tekortkominge vir die Kaapstadse gemeente te gewees het.

Hierdie dienste in die Lutherse kerkgebou het in die afwesigheid

van ds Retief plaasgevind en daarom het ds Geyser dit nie raadsaam geag om die gemeente of die kerkraad te pols oor 'n moontlike vereniging nie, selfs nie eers in die lig van die wonderlike sukses wat die samewerking geblyk het op te lewer nie. Een van die Lutherse ouderlinge het laat blyk dat ds Retief nie een van die briewe inderdaad voor sy kerkraad gelê het nie. Dit was nie net uit versuim van sy kant nie, maar bloot omsigtigheid.

Van die ander kerkraadslede van die Lutherse gemeente wat die Hervormde kerk baie gunstig gesind was, wou meer weet aangaande die kerk se standpunt ten opsigte van die partypolitiek en die verhouding met die NG Kerk. Hierdie soort navrae het die hoop op 'n nouer skakeling laat opvlam, maar ds Geyser was persoonlik van mening dat so 'n vereniging nie deurgevoer sou kon word alvoerens die Hervormde gemeente van Kaapstad nie oor minstens vyfhonderd lidmate beskik het nie.

Ten spyte van die feit dat die gemeente van Kaapstad gewurg het om te bestaan, het hulle hul dankbaarheid vir die besoek van ds Geyser bewys deur £7.10.0. tot die fonds vir die Hulpbehoewende gemeentes by te dra. Ds Geyser het ook by hulle die gedagte gelaat om by die Algemene Kommissie 'n ereskuld aan te gaan - dit wil sê om 'n predikant op die koste van die Algemene Kommissie te beroep. Hy was daarvan oortuig dat 'n vaste predikant wondere met die gemeente sou kon verrig sodat hulle binne ses maande selfstandig sou kon wees. "Die Hollandse gemeenskap weet nie wat dit beteken om met geduld en inspanning 'n gemeente stadig op te bou nie. Daar

is te min Afrikaners om die leiding op hulle te neem."
Daarom het hy by die Algemene Kommissie aan die hand gedoen om 'n jong predikant te stuur, al was dit net vir drie maande "om die wonderwerk te gaan verrig."

Aan die einde van Februarie 1943 het reeds sewentien gemeentes tot die Hulpbehoewende Gemeentefonds bygedra om dit toe op £57.3.6. te staan te bring. Ironies genoeg was dit die gemeente van Kaapstad, vir wie die fonds bedoel was, wat die tweede hoogste bedrag gelewer het. Slegs Johannesburg-Wes het hulle £7.10.0. met 10/- geklop. Nietemin het dit beteken dat fondse in die toekoms beskikbaar sou wees en dat ds Geyser besig was om te slaag.

Die Algemene Kommissie was met hierdie gunstige verloop van sake geïmponeer en 'n spesiale woordjie van dank ds Geyser toegevoeg. Hy is opgedra om by Kaapstad vas te stel hoeveel hulle self in die toekoms kans gesien het om van die onkostes te dra. Verder het die Algemene Kommissie van die Transvaalse gemeentes spesiale kollektes ten behoewe van Kaapstad gevra asook individuele bydraes. Met sulke raap en skraap insamelings was daar goeie hoop om Kaapstad behoorlik te bearbei.

Teen April 1943 is ds CS Van H Steenekamp na Kaapstad. Tydens sy besoek het die kerkraad 'n versoek aan ds Geyser gerig om vir hulle voorspraak by die Algemene Kommissie te maak sodat hulle van die begin van 1944 'n vaste predikant kon bekom. Alles sou "honderdvoudig beter ontwikkel wanneer hulle eers 'n eie predikant het, het die kerkraad geredeneer.

In sy pleitdooi vir 'n voltydse predikant vir Kaapstad het ds Geyser aangevoer dat die gemeente teen daardie tyd reeds £20 per maand kon byeenkry. Maar in Mei 1943 was dit egter nog 'n karige £5 en teen Augustus 'n bedroewende £7.10.0. per maand. Almal, ook ds Steenekamp, was van mening dat die moontlikhede daar was om dit te verdubbel, maar soos die nuwe skriba, WH Boshoff dit uitgedruk het, indien die Algemene Kommissie wel hulle belange op die hart dra, sal hulle bereid moet wees om oor die eerste paar jaar verlies te lei.

Aan die Algemene Kommissie is toe voorgestel dat as 'n predikant vir die duur van 'n jaar na Kaapstad sou kon kom, die Algemene Kommissie slegs vir die eerste helfte van die jaar se kostes hoef in te staan - die res sou Kaapstad self probeer byeenbring. Om enigsins krag by hierdie argument te voeg is ouderling Hillebrandt afgevaardig om gedurende Junie 1943 voor die Algemene Kommissie te kom pleit.

By die geleentheid is toe besluit om ds Geyser te vra om vir die duur van 1944 na Kaapstad te gaan terwyl sy plek tydelik deur 'n jonger predikant in Heilbron ingeneem sou word. Die gedagte was dat Heilbron ds Geyser se traktement steeds instand moes hou terwyl die Algemene Kommissie vir prop PS Dreyer, wat toe nog te jonk was om te beroep te word, £15 per maand aangebied het as hy intussen Heilbron sou behartig.

Aan ds Geyser is meegedeel dat hy vir die taak gekies is omdat vanuit soveel oorde met lof van hom gepraat is. Om Kaapstad op sy bene te bring en te sorg dat dit 'n sterk en bloeiende Hervormde gemeente word sou sy voorreg wees, was

die strekking van ds TFJ Dreyer se woorde toe hy die nuus aan ds Geyser meegedeel het. "Ons weet dit is 'n offer wat u sal moet bring maar ons weet ook dat nie net die HE Kommissie, maar ook u en die hele kerk en die nageslag tot in die verre toekoms dankbaar sal wees dat die bearbeiding van Kaapstad kragdadig aangepak is."

Met 'n laaste opmerking is ds Geyser oorreed. Op die tydstip was hy besig om sy doktorale studies af te rond en daarom is dit vir hom in die vooruitsig gestel dat hy genoeg tyd daarvoor sal vind aangesien Kaapstad nog 'n klein gemeente was.

Met hierdie soort argumente en skikkings het die Algemene Kommissie die saak probeer beredder. Omdat daar nog geen presedent bestaan het waar 'n jong gemeente oor die weg gehelp is nie, wou die Algemene Kommissie ook nie die hand werklik aan die ploeg slaan om Kaapstad kragdadig te bearbei nie.

Die volgende besoekende predikant aan Kaapstad was ds A Brandt. In Julie 1943 het hy met hom saamgebring die nagmaalservies wat die gemeente van Vereeniging aan Kaapstad geskenk het. Hierdie servies was reeds baie jare in Vereeniging in gebruik en sou nog vir baie jare in Kaapstad gebruik word. Ds Brandt het dit op 'n keer uit sy eie sak laat versilwer.

Ds Brandt het oor sy besoek gedurende Julie 1943 aan die

Algemene Kommissie opgemerk dat dit vir sowel die gemeente as vir hom persoonlik, 'n baie onbevredigende besoek was, hoofsaaklik vanweë die sporadiese aard van die soort besoeke. Hy was die eerste persoon wat die ontoereikendheid daarvan in soveel woorde uitgespel het. Op die wyse, het hy gesê, sou die gemeente nie opgebou kon word nie. Hy en sy vrou het 'n vergadering van die Sustersvereniging bygewoon maar dit was heel duidelik dat hulle leiding nodig het. Behalwe dat hul ledetal klein was, weet hulle eintlik nie waarom so 'n organisasie nodig is nie en waarvoor hulle moet werk nie. Sy vrou het hulle vertel wat in Transvaal gedoen word maar hulle het goeie leiding oor 'n lang tydperk benodig.

Daarom is die opvallend dat die kerkraad ook in Augustus 1943 aan ds Geyser geskryf het dat as daar nie van Januarie 'n vaste predikant sou kom nie, die gemeente maar moet ontbind. Langer sou hulle nie so kan voortsukkel nie. Daar was inderdaad min om oor optimisties te kon raak.

Gewapen met die skrywe dat ds Geyser in September 1943 persoonlik voor die Algemene Kommissie verskyn. Hy het weer Kaapstad se aanbod om die helfte van 'n jaar se koste te dra as die Algemene Kommissie die eerste ses maande wou help, aan hulle voorgelê. Hy was bereid om te gaan maar dan moes ook Heilbron en Parys tydens sy afwesigheid behoorlik bearbei word.

Die Algemene Kommissie was teen die tyd in die laaste loopgraaf. Hulle moes óf toesien dat Kaapstad ten ondergaan óf 'n drastiese stap neem. Daarom het hulle gewaag en besluit om uit die kerk

se fondse 'n bedrag van £425 beskikbaar te stel vir die bearbeiding van Kaapstad. Om daarvoor te vergoed sou met nuwe ywer geld ten behoewe van Kaapstad ingesamel moes word. Selfs teen die einde van Desember 1943, toe die eerste tjek aan ds Geyser gegee moes word, was die Hulpbehoewende gemeentefonds nog maar net £131 sterk - dus self maar hulpbehoewend.

'n Dag nadat die besluit geneem is, het ds Geyser reeds die goeie nuus aan Kaapstad oorgedra. Toe die Algemene Kommissie dit later amptelik meegedeel het, is uitdruklik vermeld: "Uit die Algemene Kerkkas is nog nooit in die verlede geld geneem veral nie so 'n groot bedrag om 'n gemeente te help om op sy voete te kom nie." Kaapstad is daarom gelukgewens dat die Kommissie sy weg oopgesien het om dit te kon doen en dat ds Geyser ingewillig het om die taak op hom te neem. "Van harte word gehoop dat die verwagting wat u van die gemeente koester vir die toekoms en wat ook by ons gewek is, verwesenlik sal word." Daarmee het 'n nuwe era vir die gemeente van Kaapstad op die horison gelok.

# HOOFSTUK AGT

## DIE EERSTE BEROEP

Met kenmerkende ywer het ds AS Geyser sy besoek, wat volgens plan die hele 1944 sou duur, aangepak. Reeds op die vyfde dag van die nuwe jaar is die eerste kerkraadsvergadering belê en hierna is dit opgevolg met bykans 'n vergadering in elke maand.

Die eerste taak was om genoegsame kerkraadslede te vind. Vir die gemeente se voortbestaan was dit lewensnoodsaaklik want hulle vlyt sou die finansies van die gemeente bepaal. Hierin is egter nie onmiddellik geslaag nie alhoewel daar 'n uitbreiding van drie nuwe lede plaasgevind het. Terselfdertyd is die wyke met vier vermeerder om die bearbeiding van Tuine, Rondebosch, Claremont en Goodwood te verbeter.

Ook die ampsdrag van die kerkraad het aandag ontvang. Dit sou voortaan bestaan uit "oggenddrag" (morning suits), dit wil sê 'n swart baadjie, swart onderbaadjie gedra by 'n gestreepte broek.

By gebrek aan 'n geskikte lokaal is die moontlikheid ondersoek om die keer Afrikaanse dienste in die Lutherse kerkgebou te hou maar dit was onsuksesvol. Die verhouding tussen die twee gemeentes het verstram en daar is in die lig van die groei in eie geledere, wyslik besluit om die aangeleentheid van samesmelting op die agtergrond te skuif. Dit was slegs met die Gedenkdiens vir die bevryding van Nederland in die eerste week van Mei, wat in die jare na die oorlog 'n instelling sou raak, dat ds Geyser genooi is om voor die Lutherse gemeente te kom preek.

Vir 'n tydlank is ook buitewykdienste in Claremont gehou met die oog op moontlike uitbreiding maar dit is mettertyd laat vaar.

Ds Geyser het ook met die Volksraadslede wat Hervormers was beraadslag. Met hulle hulp is 'n deputasie na die Stadsraad van Kaapstad gestuur om te onderhandel oor moontlike geskikte grond vir kerkboudoeleindes. Dit was die eerste stap in sodanige rigting en alhoewel dit nie suksesvol was nie - 'n vroulike lid op die Raad het na die Hervormde Kerk verwys as die een wat die kleurskeidslyn handhaaf en daarom nie met skenkings begunstig moes word nie - is kennis gemaak met die soort probleme wat nog in die toekoms sou voorkom.

Vir die eerste keer is daar ook 'n Sondagskool in die gemeente in die lewe geroep. Br Scheepmaker is tot die Superintendent verkies en daar was drie en twintig kinders wat onderrig moes ontvang.

Ds Geyser het probeer om uitsaaibeurte te bekom maar voorlopig was daar nog min hoop om betrek te raak omdat die dienste reeds vir 'n tydlank vooruit uitgedeel was. Maar hy is as deeltydse kapelaan vir die soldate in verskillende militêre kampe in die Kaap benoem.

Die Sustersvereniging het in die tyd skielik sommer nuwe lewe gekry. Al hierdie dinge het die gemeente ten goede gekom. Ds Geyser kon in sy eerste kwartaalverslag aan die Algemene Kommissie rapporteer dat waar die gemeente by sy aankoms

in Januarie 1944 "so versonke was dat daar alleen nog twintig lidmate by behoort het," was dit teen Maart reeds weer op die twee honderd kerf. Hy het steeds sy hoop op die baie Hollanders in Kaapstad gevestig want daar was maklik agt honderd van hulle afgesien van die wat vir die Hollandse Aanneming Maatschappij gewerk het. Hy was veral verbly oor die tien Afrikaanse gesinne wat hy kon opspoor. Alhoewel al die Hollanders nie noodwendig by die Hervormde Gemeente sou aansluit nie, het hy nogtans gehoop om, met die oog op die uitbring van 'n beroep vir 'n eie predikant, teen die einde van die jaar vyf honderd lidmate te kon hê. Getalle was een saak, gehalte 'n ander. Dit was veral die gemeente se godsdienstige toestand wat in sy oë veel te wense oorgelaat het. Baie van die lidmate het nie eers 'n Bybel besit nie en van die inhoud van die Hervormde Christendom heel weinig geweet. Dit het hy gewyt aan die feit dat hierdie mense reeds sewe jaar in Suid-Afrika gebly het sonder behoorlike kerklike bearbeiding. Hul geestelike ontwrigting, wat volgens hulle eie verklaring reeds in Holland begin het, is onder die omstandighede eenvoudig bestendig. "Ons enigste hoop is dat ons meer en ywerige Afrikaanse gesinne sal kry wat geskik sal wees vir die Kerkraadsdiens," het ds Geyser opgemerk.

Ds Geyser se verblyf in Kaapstad het op die duur vrugte afgewerp. Hy het byvoorbeeld br AA Schouten in Junie 1944 oorreed om sy attestate by die Gereformeerde Kerk te lig en 'n Hervormer te word. Tot nou toe was br Schouten nie net 'n gereelde bywoner van die Hervormde eredienste nie, maar ook op 'n nieamptelike vlak 'n getroue helper van die kerkraad gewees. Hy

het dikwels van hul vergaderings bygewoon en dit selfs in sy huis laat plaasvind sonder om lidmaat van die Hervormde Kerk te wees. Na sy aansluiting het hy onmiddellik 'n ouderling geword. Vir die gemeente was dit 'n besondere wins, want br Schouten sou vir die volgende bykans twintig jaar 'n ware reuse rol in die groei en onwikkeling van die gemeente van Kaapstad speel. Vir lank was hy ook die vaste voorleser. Sy ywer en meelewing het grootliks vergoed vir die louheid van talle van sy landgenote.

Die gemeente se finansies het egter nie sodanig gegroei as waarop gehoop is nie. Tydens die Julie-kerkraadsvergadering, die eerste maand dat daar slegs op die gemeente se eie inkomste gesteun sou moes word, het ds Geyser aangekondig dat die finansies dit nie sal toelaat dat hy tot in Desember aanbly nie. Hy wou die gemeente aan die einde van September verlaat. Dit sou die gemeente drie maande aan besparing help. Plus die deel wat die susters gehoop het om nog in die loop van die jaar in te samel is bereken sou die gemeente teen Desember ongeveer £400 in die bank hê. Dit, het hy aangevoer, behoort hulle instaat te stel om te kon beroep.

Dit was nie soseer die gebrek aan finansies wat ds Geyser laat besluit het om die gemeente vroeër te verlaat nie; en waarskynlik ook nie om hulle so goed as moontlik op die been te help nie al het hy drie maande se traktement ten gunste van die gemeente verbeur. In werklikheid is hy in Augustus amptelik deur die kerk benoem as 'n kandidaat vir die professoraat wat in die Teologiese fakulteit aan die Universiteit van

Pretoria oopgeval het toe prof JH Greyvenstein sy emeritaat aanvaar het. Toe die universiteit hierdie benoeming aanvaar het, het hy nog voor die einde van die jaar 'n beroep na die gemeente Noord Westelike Pretoria aangeneem. Kort hierna het hy die doktorsgraad verwerf en is toe as professor aangestel.

Vir baie jare hierna was daar gereeld 'n tjekkie van prof Geyser as 'n bydrae ten behoewe van die gemeente Kaapstad, eers vir die lopende rekening maar later meer in besonder vir die gemeente se boufonds. Sy persoonlike aandeel in die vestiging van die Hulpbehoewende Gemeentefonds asook mevrou Geyser se spesiale kollektelyste ten behoewe van die gemeente, in besonder na hulle vertrek uit Kaapstad, toon duidelik hierdie twee mense se besondere affiniteit vir dié gemeente wat hulle eintlik instand kom hou het, in seker die donkerste tyd van sy bestaan.

Met die vervroegde vertrek van ds Geyser in sig, was die gemeente voor die vraag of hulle noual bereid was om te beroep en selfstandig 'n predikant kan onderhou. Vanweë die finansiële posisie was daar aanvanklik huiwering. 'n Moontlikheid was om vir nog 'n tydlank predikante te leen, maar hierdie gedagte het ds Geyser gekelder toe hy die kerkraad gewys het op die gebrek aan predikante indie Hevormde Kerk. Op grond hiervan is die vroeëre besluit om te leen toe verwerp en op 10 September 1944 is die stoute skoene aangetrek om vir ds A Brandt van Bethal te beroep. Twee weke later het die gemeente hul goedkeuring hieraan verleen. Maar om ds Brandt nie onder 'n misverstand te bring nie en deels as verklaring vir die feit waarom die

aangebode traktement nie by die vasgelegde minimum kom nie, is die finansiële posisie van die gemeente breedvoerig aan ds Brandt sowel as aan die Algemene Kommissie uiteengesit.

In Oktober 1944 het ds Brandt die beroep na Kaapstad aanvaar met die versoek dat hy eers in Januarie 1945 vir oulaas nagmaal in Bethal wou bedien, daarna 'n kort vakansie by mevrou Brandt se familie in Natal wil deurbring voordat hy kom. Die bevestiging is gevolglik vir 25 Februarie 1945 gereël.

Nuwe kommer het hierna by die kerkraad ontstaan. Die gemeente se finansies het na die vertrek van ds Geyser weer vinnig agteruitgegaan. Vir Oktober het byvoorbeeld net £6 ingekom sodat die kas in November 'n skrale £70 bedrae het. Gelukkig het die NHSV nog £90 op hulle rekning gehad en daar was darem ook 'n basaartafel in die vooruitsig. Dit was geen gerusstellende toedrag van sake nie. Br Scheepmaker het nou wel sy eie woning as 'n moontlike pastorie aangebied, maar dit sou hoogstens vir 'n tydlank en ook net deels 'n bate wees.

Die kerkraad het gevolglik in November besluit om die hele toedrag van sake opnuut onder ds Brandt se aandag te bring. 'n Afskrif van die vergadering se notule is aan hom gestuur sodat hy sy besluit om na die Kaap te kom weer in heroorweging kon neem. Ds Brandt het dit weer op sy beurt na die Algemene Kommissie gestuur.

In Desember 1944 het die Algemene Kommissie eweneens waagmoed aan die dag gelê. Ds Brandt is gerusgestel met die versekering dat die Algemene Kommissie sy traktement vir die eerste twee

jaar sou waarborg. Die enigste voorwaarde hieraan verbonde was dat dit streng vertroulik moes bly. Of Kaapstad se kerkraad dit ooit in hierdie jare geweet het, is 'n ope vraag. Die feit is, dit het aan ds Brandt die morele steun verleen om hom na Kaapstad te begeef as die gemeente se eerste vaste predikant.

# HOOFSTUK NEGE

## DIE KOMS VAN DS BRANDT

'n Week voordat ds Brandt op 25 Februarie 1945 in die gemeente van Kaapstad bevestig sou word, het die kerkraad vergader om die reëlings te finaliseer. 'n Hele paar probleme sou moes haastig opgelos word. Hul aansoek by die Lutherse gemeente om hul kerkgebou vir die ontvangs en bevestiging beskikbaar te stel, is van die hand gewys. Ook ouderling Schouten het berig dat sy soektog na 'n geskikte kerkgebou vrugteloos was. Ten einde raad is toe maar besluit om weer die 'Oak Hall' van die YMCA in Langstraat te huur.

Die bevestigingsdiens is in die koerant geadverteer met die hoop om 'n redelike belangstelling te wek. 'n Aantal Volksraadslede, almal lede van die Hervormde Kerk, senator Conry, die drie predikante van die NG gemeente van die Groote Kerk, die Lutherse predikant asook die Gereformeerde Kerk se predikant, sowel as die NG predikante van Rondebosch en Parow is almal as eregaste uitgenooi. Daar is ook besluit dat die ou Nederlandse Psalms en Gesange voorlopig in gebruik sou bly.

Die bevestiging van ds Brandt is waargeneem deur ds JGM Dreyer, destyds die redakteur van Die Hervormer, aangesien prof SP Engelbrecht verhinder was om die geleentheid by te woon. "Die belangstelling was nie groot nie maar die gees wat geheers het was goed," het ds Dreyer later teenoor die Algemene Kommissie getuig. Volgens hom was daar ongeveer 60 tot 70 gemeentelede teenwoordig en "die kern van die gemeente skyn goed te wees."

Eindelik het dit dus gelyk of die gemeente van Kaapstad op pad was om sy voete te vind. Die gemeente is ingedeel onder die Ring van Potchefstroom en ds Brandt is nog gedurende die jaar benoem tot die tydelike veldprediker van die Hervormde lidmate in die verskillende weermagbasisse rondom Kaapstad.

Na ses maande se verblyf in die gemeente het ds Brandt sy eerste verslag aan die Algemene Kommissie gestuur. Hierin het hy vermeld dat hy onmiddellik by ongeveer honderd huisgesinne besoek afgelê het; dat baie van hulle niks tot die gemeente se kas bydra nie en die meeste wat wel, net 2/6 per maand gee. Sommige gemeentelede het hy gevind is Remonstrants of Doopsgesind of self Rooms.

Eers later in die jaar, toe hy sy tweede en selfs derde ronde huisbesoek gedoen het, is met elke huisgesin oor hulle geldelike verpligtinge teenoor die kerk gesprek gevoer. As gevolg hiervan het 'n paar al begin om 'n pond per maand te gee alhoewel die oorgrote meerderheid nog net 10/- afgestaan het. Aan die einde van die jaar kon ds Brandt in sy volgende verslag darem meld dat die finansies al mooi verbeter het ofskoon dit nog kommer gebied het.

Die grootste probleem was egter nog steeds die gebrek aan Kerkraad. Met sy bevestiging was daar vyf ouderlinge en vier diakens maar die gebiede waar die grootste saamtrek van lidmate was, soos Claremont, Rondebosch, Nuweland en Wynberg, was daar steeds nog geen ouderlinge of diakens nie.

Die enigste bron van bemoediging in hierdie tyd was die klein groepie vroue wat aan die NHSV behoort het. Hulle was aktief en bereid om hard te werk. Hulle was ook die gemeente se grootste bron van inkomste en soos dikwels in hierdie vroeë jare gebeur het, het hulle bedrae van honderde ponde aan die kerkraad afgedra, en dikwels is die opmerking gemaak: "maar dit is omtrent al wat ons (gemeentelike kas) in die bank het."

As die toegewyde susters 'n bron van vreugde was, dan was daar na die beëindiging van die Tweede Wêreldoorlog 'n ander donker wolk wat op die horison vir die gemeente gelê en wag het. Die werk aan die nuwe hawe het sy einde genader wat beteken het dat die werkers van die Hollandse Aannemings Maatschappij weer na Nederland moes terugkeer. Vir die gemeente was dit 'n gevoelige verlies van lidmate aangesien dit nog grootliks, op 'n paar uitsonderinge na, uit Nederlanders bestaan het.

Teen Mei 1946 was die afname in die gemeentetal reeds sigbaar. Van 'n 117 huisgesinne het dit reeds gedaal na 88 en teen die einde van 1946 is aanvanklik vermoed dat die laagtepunt bereik is. Dit was wou en moes, was teen die tyd al weg. Baie van die wat weggegaan het, was van die aktiewe lede in die gemeente. Hul vertrek is ook gereflekteer in die gemeente se finansies.

Die susters was op die tydstip in hul bedrywighede aan bande gelê weens die algemene tekort aan witmeel wat die land toe

ervaar het en ook dit het die gemeentelike inkomstes erg benadeel. Die susters se jongste oorbetaling aan die kerkraad was maar 'n blote £70. Dit het beteken dat "die kerkraad net genoeg geld in die bank (gehad) het vir nog 'n maand." Die tyd het dus aangebreek dat die gemeente weer om hulp by die Algemene Kommissie moes aanklop.

Ooreenkomstig sy vertroulike verstandhouding met die Algemene Kommissie, het ds Brandt, sonder die medewete van sy kerkraad, in sy derde verslag 'n paar belangrike aspekte gestel. Hy het van die standpunt uitgegaan dat Kaapstad 'n belangrike punt vir die Hervormde Kerk is omdat mense gedurig daarheen verplaas word. Daar was na afloop van die oorlog ook 'n sterk moontlikheid dat baie Nederlanders na Suid-Afrika sou immigreer en immers in Kaapstad vir die eerste keer voet aan wal plaas. Hiervan sou 'n groot deel hulle ook in Kaapstad vestig. As daar dus nie in Kaapstad 'n Hervormde gemeente bestaan nie, "gaan hulle vir ons kerk verlore."

Die Kaapstadse gemeente het ds Brandt verder geredeneer, sou altyd 'n groot deel van die onkostes vir die instandhouding daarvan kan dra maar sonder 'n predikant sal dit ten gronde gaan. As dit eers eenmaal toegelaat is om te gebeur, sou dit lank duur om weer op te bou met nog veel groter uitgawes as wat reeds die geval was.

In 'n volgende paragraaf het ds Brandt sy persoonlike gevoelens gestel. Hy en sy vrou wou graag in die Kaap bly en het om die rede vir hulle 'n huis laat bou waarvoor die gemeente slegs huurgeld betaal. En dan het hy afgesluit: "Hoogeerwaarde

Voorsitter (van die Algemene Kommissie), die is vir u en u Kommissie om te besluit of u wil hê dat daar 'n Hervormde gemeente in Kaapstad sal bestaan of nie. Met 'n bietjie hulp van u kant <u>kan</u> die gemeente voortbestaan, en ons is gewillig om alles in ons vermoë te doen om die gemeente selfstandig te maak."

As 'n reaksie hierop het die Algemene Kommise in Augustus 1946 besluit om die gemeente met 'n karige £50 te ondersteun, "ten einde hulle heen te help." In April die volgende jaar is weer so 'n bedrag gestuur maar om dit vir die kerkraad en gemeente as gunste te laat lyk, het die Algemene Kommissie ook gemeld dat hulle oproepe om geldelike hulp vir Kaapstad in <u>Die Hervormer</u> gemaak het. Van die persoonlike waarborg aan ds Brandt het daar weinig tereg gekom. Veral 1947 het 'n moeilike jaar geblyk te wees. Die gemeentelike kas was by meer as een geleentheid leeg nadat selfs alle inkomste bronne beproef is. Die NHSV het gedurende die jaar tot drie keer basaartafels gehou en daarom is met smekende oë na die Algemene Kommissie om hulp gekyk. Nadat die Kommissie hul laaste betaling aan die gemeente gedoen het, was die Hulpbehoewende Gemeentefonds ook uitgeput. Ten einde te voldoen aan Kaapstad se versoek om weer met 'n £100 gehelp te word, kon die Kommissie slegs £55 byeenkry. Dit was ook opgemaak uit die laaste £10 uit die fonds, £15 uit wat uit ander fondse geleen is, en £15 bydrae van die gemeente te Springs en 'n persoonlike bydrae van £10 deur die HE Voorsitter van die Algemene Kommissie.

Hierdie geskarrel om geld byeen te kry het die Kommissie 'n beskrywingspunt laat opstel vir die volgende Algemene Kerkvergadering. Daar moes besin word oor hoe gemeentes soos Kaapstad doeltreffend gehelp kon word. In die Kommissie was daar lede wat die wysheid van die hulp begin betwyfel het. Kaapstad se ontwikkeling was teleurstellend en die vraag is gevra om ds Brandt se kragte nie daar vermors word nie. Vir sy moed om daar te bly is hy bewonder en die indruk was dat die gemeente bloot kunsmatig aan die lewe gehou word. Die Algemene Kommissie het inderdaad 1948 deurgeworstel om Kaapstad van hulp te kon wees omdat daar net die nodige fondse was nie.

Die feit egter dat die gemeente voortdurend 'n van-die-hand-na-die-mond-bestaan gevoer het, het ds Brandt as persoon baie ernstig getref. Waar 1947 vir hom 'n besonder moeilike jaar was, het 1948 gelyk na 'n keerpunt. In sy nuwejaarspreek van 1949 het hy na die vorige jaar "as die beste jaar in die geskiedenis van die gemeente" verwys. Reeds by die geleentheid het hy die gemeente se geskiedenis kortliks oorskou en 1947 die moeilikste tyd genoem. In die jaar was daar gewoonlik net 12 tot 14 mense by die eredienste gewees. Die toename in emigrante het hierna die moontlikhede vir groei bevestig. Ook diegene wat voorheen nie kerk toe gekom het nie, het in 1948 weer geleidelik hulle opwagting gemaak.

In die gemeentelike Nuusbrief, 'n afgerolde bladsy wat hy reeds sedert 1946 gereeld uitgestuur het, het hy geskryf: "Die jaar 1948 het myns insiens die deurslag gegee dat die gemeente Kaapstad sal bly staan en sy regmatige plek inneem."

Hy het erken dat hy gedurende 1946 en 1947 soms moedeloos was maar na 1948 weer nuwe moed het. "Ek het aan my vrou gesê: Wat help dit alles! Ek is besig om iets op te dring aan mense wat dit nie wil hê nie. Ek kom met die boodskap van 'n heerlike Evangelie van verlossing in Jesus Christus en die mense sê: Nee dankie. Ek voel soos 'n handelsreisiger wat van huis tot huis loop met 'n vrag besems op my skouer, en daar is geen aanvraag vir besems nie; geen belangstelling nie."

Die soort voorregte waarop 'n predikant gewoonlik kon steun, naamlik vry huisvesting, vervoertoelaag en 'n doelmatige inkomste het ds Brandt in meer as een opsig nie in der mate geniet nie. Daar was nie 'n gemeentelike pastorie nie. Sy eie huis kon hy weens gebrek aan geld nie voltooi nie en vir 'n hele tyd moes hulle in 'n onklaar huis woon. Vir die gemeente moes dit ewe-eens 'n verleentheid gewee het want weens die gebrek aan 'n eie kerkgebou is huwelike in die pastorie voltrek behalwe as 'n ander geskikte lokaal daarvoor bekom kon word.

Ook die traktement was geheel en al ontoereikend en dieselfde kon ook van die vervoertoelaag gesê word. In 1947 het dit by twee geleenthede gebeur dat daar nie voldoende fondse was om die maandelikse verpligtinge na te kom nie. Om dus kop bo water te hou, het ds Brandt in 1947 besluit om 'n deeltydse werk by 'n huisagentskap te aanvaar. Omdat hy veel moes opoffer om die gemeente staande te hou, en die Algemene Kommissie ook nie in staat was om veel hieraan te

verander nie, is die teenstrydigheid deur die vingers gesien. Gelukkig was dit iets wat net vir 'n paar maande nodig was.

Om hom enigsins te probeer tegemoet kom, het die Algemene Kommissie in September 1947 ds Brandt tot konsulent van Grootfontein-Otjiwarongo en Outjo in SWA benoem. Ds Brandt het dit van die hand gewys ten spyte van die persoonlike voordele wat dit vir hom sou ingehou het. Volgens hom was dit nie in die belang van sy gemeente om meermale vir lang periodes afwesig te wees nie. Terselfdertyd het hy beroepe na Benoni en Volksrust, wat elkeen vir hom persoonlik voordeliger sou gewees het, nie aangeneem nie.

Ds Brandt het homself ook nie gespaar nie. Afgesien van sy persoonlike kuiertjies en besoeke het hy tot drie keer per jaar huisbesoek gedoen. Sondagaande het hy in die voorstede by ander kerke gepreek "waardeur ons ook by lede van die ander kerke bekend geraak het. Die eerste dienste in Parow was 'n groot sukses," het hy in sy verslag oor 1947 vermeld.

Nie net in die Skiereiland en sy onmiddellike omgewing het hy sy invloed laat geld nie, maar selfs ver in die buite distrikte. Gedurende Mei 1949 het hy doop bedien en lidmate aangeneem in die spoorwegkamp in die Heksrivierberge. Hy het dienste gehou en lidmate besoek wat in Stellenbosch, die Strand en elders gewoon het. Hierdie lang reise het sy reistoelaag geheel onvoldoende gemaak.

Toe ds Brandt in 1949 die kerkraad op 'n verhoging van sy traktement gevra het, het hy gemeld dat hy reeds sy huis verkoop het om na 'n kleiner een te trek ten einde onkoste te bespaar maar dit nog nie voldoende gevind nie. Aangesien hy kon merk dat die gemeente met "heldemoed" werk om vooruit te kom, wou hy hulle nie in die steek laat om op die tydstip tou op te gooi nie.

As gevolg hiervan is weer 'n keer by die Algemene Kommissie om hulp aangeklop.

Om die gemeentelike inkomste sover moontlik uit eie geledere te verbeter, was daar al verskillende pogings aangewend. Weens die gebrek aan kerkraad het dit gebeur dat sommige lidmate slegs al om die ander maand besoek is. (In 1947 was daar vir 'n tydlank net een ouderling vir die hele gemeente gewees). Lidmate is byvoorbeeld beïnvloed om een persent van hulle inkomste aan die kerk af te staan en skriftelike ooreenkomste aan te gaan om 'n vaste bedrag te gee. As die belofte teen die einde van die jaar nog nie ten volle nagekom is nie, is die lidmaat daaraan herinner.

Verder is boedelbemakings bepleit. Dit sou egter eers jare later vrugte afwerp. Die ander inkomste bron was die NHSV en hulle het nie met die hande in die skoot bly sit nie. Gereeld is koektafels in Adderleystraat of voor die stasie gehou. Verder is verversings by vendusies verskaf, voorskote, poppe ensovoorts is gemaak, verkoop en verloot. Hulle het tiekiemiddae by die lede se huise gehou, 'n

resepteboek saamgestel van al die lieflingsresepte van gemeentelede; rokkompetisies gereël en dies meer.

Afgesien van hierdie direkte bydraes het hulle ook indirek gehelp deur 'n pragtige kanselkleed te maak. Tussen al hulle bedrywighede deur was daar ook nog allerlei ander dinge soos byvoorbeeld uitstappies na Kirstenbosch. Dit was grootliks te danke aan al hierdie pogings en pragtige offervaardighede dat die finansiële verslag vir 1949 kon meld dat die gemeente die jaar 16% nader aan selfstandigheid beweeg het.

Ander belangrike bydraes tot die gemeente Kaapstad se inkomste was van buite afkomstig. Hoofsaaklik as gevolg van die voortdurende beklemtoning in Die Hervormer van die gemeente se behoeftes, het daar uit verskillende oorde, hoofsaaklik Transvaal, hulp gekom. Veral die gemeente van Potchefstroom het jaarliks uitgeblink met hul £100 geskenk. Ander gemeentes het met kleiner bydraes hulle belangstelling getoon.

Ook individue het van tyd tot tyd iets na die Kaap gestuur. In die opsig was daar veral 'n mnr F Cronje van Vereeniging wat vir jare bykans maandeliks 'n tjek gestuur het. Later het die verhoogkunstenaar Pieter van der Byl, destyds bekend as Piet Pompies, met sy radioprogram Caltex Kaskanades, meermale konserte ten gunste van die gemeente gehou.

Om Kaapstad se gemeente verder tegemoet te kom, is later tot

1953 se verpligtinge teenoor die kerkkantoor afgeskryf. Die enigste wat nie opgehef is nie was die gemeente se verpligte bydraes tot die Hulpbehoewende Gemeentefonds wat van 1950 in werking getree het.

Ander tegemoetkomings was van ds Brandt persoonlik afkomstig. Hy het alle onkostes verbonde aan die Nuusbrief op hom geneem. Dan het hy ook vir etlike jare die voorgeskryfde pensioen en versekering self betaal en dit was eers laat in die vyftigerjare alvorens die gemeente hierdie verpligting begin nakom het.

Die gemeente se enigste potensiële bron van inkomste het in sy groei gelê. Veral die stroom van Nederlandse immigrante, wat na 1948 begin kom het, was in die opsig die belowendste. Ds Brandt het hulle reeds op die skepe verwelkom en by hul aankoms gehelp om gevestig te raak. Op allerlei wyse is daar na hul behoeftes omgesien. Hulle is gereeld opgesoek en na die kerk genooi. Talle immigrante het weens die oorlogsontwrigting nooit belydenis van geloof afgelê nie en ds Brandt het hulle gewoonlik in groepies by hul huise gekatkiseer.

Sedert 1950 het daar bykans maandelik groepies nuwe lidmate tot die gemeente bygekom terwyl slegs nu en dan mense uit die Transvaal aangesluit het. Baie van hierdie lidmate het hulle veral in die noordelike voorstede soos Goodwood, Parow en Bellville gaan vestig. Gevolglik is die eerste Hervormde diens in Parow op Sondag 11 Junie 1950 in die

Nasionale Saal, Hoofweg, Parow gehou. Omdat die opkoms by die geleentheid so belowend was, daar was veertig mense, is besluit om sulke dienste elke tweede Sondag van die maand te hou. Dit was die begin van gereelde dienste in Parow. Teen November 1954 is verskuif na die CMR-saal wat toe 'n baie mooi nuwe saal was en uitnemend geskik was vir dienste.

'n Belangrike aspek wat 'n negatiewe invloed op die gemeente in sy geheel en beslis ook op nuwelinge gehad het, was die feit dat die Hervormde Kerk in die Kaap onbekend was. Dit het oor geen kerkgebou beskik wat as simbool van die gemeente kon dien en hul kon aantrek nie. Hierdie gebrek wou die Algemene Kommissie deels bekamp deur aan die Hervormde gemeente in Kaapstad meer onder die openbare aandag te bring. Een metode was om dit ook uitsaaibeurte oor die radio toe te ken.

Destyds is kerkdienste nie landwyd uitgesaai nie en Johannesburg, Kaapstad en Durban het afsonderlike goddiensprogramme gehad. Vanuit Kaapstad is hoofsaaklik NG dienste gehoor terwyl 'n klein aantal deur die Gereformeerde Kerk en die Lutherse Kerk waargeneem is. Om dus vir die Hervormde Kerk 'n plek in te ruim, moes daar van die ander weggeneem word en niemand wou afstaan nie. As gevolg van die buitengewone groei van die Hervormde Kerk as geheel oor die laaste paar jare, is 'n aantal dienste van die Lutherse Kerk beding. Maar die gemeente van Kaapstad was die enigste in die Kaapprovinsie na genoeg aan Kaapstad vanwaar uitgesaai kon word, dog dié het nie oor 'n kerkgebou beskik nie. Die Lutherse gemeente het die gebruik van hul kerkgebou geweier en die

YMCA saal is darem nie as 'n waardige kerkgebou beskou nie. Daar was nie 'n orrel nie en die sang van die gemeente baie swak. Dit sou geen ware advertensie wees nie.

Om vir hierdie gebrek enigsins te vergoed, het ds Brandt in 1946 'n reeks radiopraatjies oor sy besoek en verblyf in Oos-Afrika gelewer. Dit het baie byval gevind. Afgesien hiervan het hy gereeld oggendgodsdiensbeurte in die week waargeneem.

Eers in 1948 is die saak van die uitsaaibeurte opnuut aangeraak. Vir daardie jaar is vier beurte aan Kaapstad toegeken en die SAUK het ingestem dat hulle ateljeedienste kon wees. Daar was dus geen gehoor teenwoordig nie en die sang was van plate afkomstig. Die eerste hiervan het op 5 Junie 1948 plaasgevind. Die SAUK was egter nie baie gelukkig nie en uiteindelik het hulle ingestem dat daar van die YMCA-saal uitgesaai kon word. Op 6 Februarie 1949, het die eerste lewendige uitsending toe plaasgevind.

Hierdie uitsaaidienste het 'n ander heilsame uitwerking gehad. Waar die sang voorheen as swak bestempel is en daar van die kerkraad se kant nooit iets hieromtrent gedoen is nie, het die eerste reaksie kort voor die uitsending gekom. Daar is gevra dat die gemeente liewer kort en lang note moet sing en die pianiste om 'n bietjie vinniger te speel, sodat die sang "lewendiger" kon wees. Maar ten spyte hiervan het daar weinig positiefs gebeur.

Dit was egter mnr Estarippa, wat in die vroeë jare die gemeente se sang begelei het maar na een van die ander kerke oorgegegaan het, toe dit met die Hervormers moeilik gegaan het, wat na die uitsaaidiens van 9 Augustus 1949 geluister en besef het dat die gemeente se sang kort orrelbegeleiding. Hy het onmiddellik met 'n insamelingsfonds begin om 'n orrel te koop. 'n Jaar later is inderdaad 'n klein orreltjie aangekoop. Dit was die eerste stukkie eiendom, behalwe die geskente nagmaalservies, waaroor die gemeente beskik het en ds Brandt het dit in die Nuusbrief beskryf as 'n "groot stap in die geskiedenis van die klein gemeente."

Teen Augustus 1951 is besluit dat die gemeente die Afrikaanse Psalms en Gesange na afloop van die oggenderedienste "rondom die orrel" sou oefen. Dit het aanleiding gegee dat ouderling Van den Mark toestemming by die kerkraad gevra het om 'n "Hervormde sangkoor" op te rig. Of dit inderdaad 'n koor was of nie, dit het die gemeente se sang mettertyd hervorm. Vanaf 1951 het die SAUK aan die gemeente een uitsaaidiens per maand toegestaan wat veral in die winter hoë eise aan die gemeente sowel as ds Brandt gestel het.

Gedurende 1953 het dit ook aanddienste ingesluit wat 'n nuwe aanpassing beteken het. Dit was dus veral in die vyftigerjare dat ds Brandt persoonlik asook die Hervormde gemeente van Kaapstad as sodanig selfs buite Kaapstad bekend

geraak het. Selfs vandag nog ken baie Kapenaars nie die Hervormde Kerk nie, maar as die naam van ds Brandt genoem word, dan onthou hulle sy talle uitsaaidienste. Dit was veral die Hervormers in SWA wat by die uitsendings gebaat het.

Dat die eerste tien jaar die swaarste tyd in die gemeente se bestaan was, is ongetwyfeld waar. Selfs 1948 wat ds Brandt as die keerpunt beskou het, was 'n droewige jaar. Uit die kerkraadsnotules blyk dit dat daar in die loop van sestien maande slegs een formele vergadering plaasgevind het. Daarom is in 1949 besluit om ooreenkomstig die Kerkwet minstens vier per jaar te hou. Desnieteenstaande het weer ses maande verloop alvorens vergader is. Selfs ou kerkraadslede moes naderhand gesmeek word om hulle ook nie te onttrek nie.

Met die aanbreek van die vyftigerjare het die prentjie geleidelik begin verander. Die gemeente het groei getoon asook meer lewe. Teen 1953 was daar al tien kerkraadslede en nege kollektante. Dit is weerspieël in die finansiële stand.

Die Kersdiens van 1950 was die eerste uitgebreide liturgiese diens wat die sing van die bekende kerkliedere gehad het. Hierdie gebruik is sedertdien met groot trefkrag volgehou. Ouderling Van Heerden, 'n steunpilaar in die oplewingstyd, het op 25 Junie 1950 kennis gegee van die oprigting van 'n Bybelstudiekring wat toe alreeds 'n vergadering agter die

rug gehad het. In die bestaan hiervan wat tot die huidige dag strek, het hierdie kring wonderlike interessante onderwerpe behandel.

Die gemeente het ook van 1951 begin met wyk Sondagskole in Rondebosch en Parow. Dit was grootliks te danke aan die ywer van twee susters, die vroue van ouderling Van Noorden en diaken Wessels. In 1953 is 'n volwaardige Sondagskoolkommissie aangestel en is gereeld in die sysaal van die YMCA Sondagskool gehou.

Spesiale kollektes is vir die noodlydendes in Nederland gehou asook vir die restorasie van die kerkgeboue van die Hervormde gemeente te Londen wat erg deurgeloop het in die oorlog. Vanaf 1951 is ook kerspakette vir die Nederlandse seelui gemaak. Iets wat egter intussen verval het, is die gebruik van destyds om tydens Pinkster spesiale dankofferkoevertjies uit te deel waarin 'n spesiale offer gemaak kon word. Wanneer hierdie gewoonte, wat so streng nagekom is, in onbruik geraak het, is nie heeltemal duidelik nie.

## HOOFSTUK TIEN

## OP DIE KLANK VAN 'N NAAM AF

Op een goeie somers Woensdag, November 1957, het Kaapstad ontwaak met Die Burger soos gewoonlik voor die deur. Die sinode van die Kaapste NG Kerk was in sitting en dit lewer gewoonlik sy kwota nuuswaardigheid. Die dag het dit ook daar gestaan: "Predikant nodig vir Immigrante." Baie Nederlanders raak hul godsdiens kwyt." Die inleidende sin het daarop uitgebrei. "Roerende pleidooie is gelewer vir die bearbeiding van die sowat vyfduisend immigrante wat na die oorlog na Kaapstad gekom het en hier hul godsdiens kwytgeraak het." Aan die debat het deelgeneem 'n dominee van Port Elizabeth en 'n Nederlandse immigrant wat ouderling in Oos-Londen was. Die dominee het aangevoer dat die Nederlandse immigrante ontkerk en ontkersten in Suid-Afrika. Na die oorlog het nege duisend Nederlanders gekom en van hierdie drie duisend gesinne het net twee honderd by een van die Hollands-Afrikaanse kerke ingeskakel. Volgens hul kerkverband in Nederland moes dit 1500 gesinne gewees het. Baie min van hulle het by die Engelse kerke aangesluit. Ook nie by die Katolieke kerk nie. Hy het 'n jong immigrant aangehaal wat sou gesê het: "Niemand sorg vir my siel nie."

Oor hoe die Nederlandse immigrante by die NG Kerk kan inskakel is deur 'n paar ander predikante vermeld en die Nederlandse ouderling het daarop geantwoord dat die Afrikaners hulle huise vir die immigrante moet oopstel. Liefde sal hulle dan na die kerk bring.

Hierop het ds JD Conradie van Kaapstad die stellings gemaak wat die bal aan die rol gesit het. Hy het daarop gewys dat die meeste immigrante uit Nederland lidmate van die Gereformeerde en die Hervormde Kerk is en gevolglik beskou dié kerke in Suid-Afrika die immigrante as hul mense. Die NG Kerk, volgens hom, wil nie dat van hom gesê word hy vat lidmate van die ander Hollands-Afrikaanse Kerke nie. Waarop dr JA Heyns, toe nog van die gemeente Ysterplaat, gesê het dat onder die Nederlanders groot verwarring heers oor die NG Kerk. Dit is volgens hom 'n vereenvoudinging om kontinuïteit tussen die Hervormde Kerk van Suid-Afrika en dié van Nedederland te sien. Dieselfde geld van die Gereformeerde Kerke, want Gereformeerdes uit Nederland het aan hom gesê hulle vind groter kontinuïteit met die NG Kerk as met die Gereformeerde Kerk hier.

Op hierdie berig het ds Brandt enkele dae later ook in Die Burger gereageer. Behalwe dat hy 'n aanduiding gegee het oor hoe die Nederlandse immigrante selfs van voor hulle vertrek na Suid-Afrika tot lank na hul aankoms besondere aandag geniet van Hervormde en Gereformeerde predikante en kerkraadslede, het hy in sy betoog 'n stelling gemaak wat waarskynlik meer inslag gevind het as die res van sy twee-kolom brief. Dit was: "Wanneer die immigranteskip in Kaapstad aankom, staan daar 'n Hervormde en Gereformeerde predikant aan wal om hulle te verwelkom. Ek noem hier alleen Hervormd en Gereformeerd, omdat daar geen Nederduitse Gereformeerde Kerk in Nederland bestaan nie en daar dus ook geen Nederduitse Gereformeerde immigrante hier aankom nie."

Hierdie stelling het daartoe aanleiding gegee dat dr TN Hanekom van die NG Kerk, drie dae later 'n nog langer brief in die meningskolomme gehad het. Hy spreek aan die begin sy dank teenoor die ander twee kerke uit vir die arbeid wat hulle wel onder die Nederlandse immigrante lewer, "waaraan ons niks wil afdoen nie." Hy wil eerder die aandag daarop vestig en hulde bring vir die belangelose diens. Verwysende na die hierbo aangehaalde gedeelte uit ds Brandt se brief het hy die "baie wankele kerklike grondslag" waarop dit berus betreur. Hy beweer dit is 'n vereenvoudiging en eensydige siening; misleidende omdat dit nie met die geskiedkundige feite ooreenkom nie. Die Hervormde Kerk het nie 'n natuurlike groei uit die Nederlandse Hervormde Kerk nie, maar is in 1858 afgeskei van die NG Kerk. "Die verhouding tussen die Hervormde Kerk hier en die Hervormde Kerk in Nederland is die van kerklike korrespondensie, 'n voorreg waarin die NG Kerk ook deel. Die NGK in Afrika is ook nie dieselfde as die Nederlandse Hervormde Kerk nie. Dieselfde beswaar em feite geld vir die Geref Kerk."

"As leraars dus aan immigrante 'van die Kerk vertel', dan is dit alleen billik om te verwag dat hulle dit ook duidelik sal stel dat die Nederuitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika hom nog nooit afgeskei het van sy Nederlandse Moederkerk nie, maar nog steeds na driehonderd jaar die geskiedkundige verhouding handhaaf en eerbiedig, beide in leer en kerkregering. Om hier op die klank van 'n naam af gevolgtrekkinge te maak, is dus geheel en al onverantwoord," aldus dr Hanekom.

Hy wys verder op die voorkoms van Hervormde en Gereformeerde immigrante wat hier "baie gou na hul verhuising alle kerklike verhoudinge losgelaat het" asook diegene wat nie deur die twee kerke verder bereik word nie. "In die laaste jare het ons sulke gesinne by die tientalle leer ken, (dan in kursief) en dit sou 'n ewige jammerte wees as ons drie Afrikaanse kerke, wat baie nader aan mekaar staan as aan enige kerk in Nederland, deur onderlinge wantroue mekaar in die weg loop om ons roeping teenoor hierdie mense na te kom."

Uit hierdie gedagte van noue naasmekaar bestaan verduidelik hy verder dat die benoeming van 'n NG predikant onder die Nederlandse immigrante nie beteken 'n kerklike werwer te wees nie, maar iemand wat saam met die Hervormde en Geref Kerk vir die saak van die Here onder die immigrante sal werk - "dit bied geleentheid tot samewerking aan al drie kerke op dieselfde grondslag."

Oor die kwessie van die bearbeiding van die Nederlandse immigrante kom ons aanstons weer by uit; hier is dit nodig om eerstens hierdie pragtige woorde van naasmekaar werk en die "baie nader aan mekaar staan as aan enige Kerk in Nederland" vir 'n wyle vanuit 'n ander insident te bekyk.

In Julie 1951 het prof SP Engelbrecht aan ds Brandt geskryf en aan hom voorgestel dat daar in Kaapstad tydens die Van Riebeeckfees in 1952, 'n Hervormde drie eeue fees gereël moet word. Behalwe dat hy self by die geleentheid die preek

wil lewer, wil hy ook 'n lesing oor die Hervormde Kerk se geskiedenis aanbied, toegelig met 'n skyfievertoning.

Hierdie versoek van prof Engelbrecht was vir die kerkraad van die Kaapstadse gemeente nie heeltemal aanvaarbaar nie en hulle sou eerder wou sien dat daar 'n gesamentlike dankdag deur al drie die Hollandse kerke vir die verstiging van die Christendom in Suid-Afrika georganiseer word. Aan ds Brandt is opgedra om die gedagte met ds Van der Merwe van die Groote Kerk en dr Coetzee van die Gereformeerde Kerk te bespreek en om hul gevoelens daaroor te verneem voordat amptelik geskryf word.

Tussen hierdie vergadering, gehou op 9 Augustus 1951 en die volgende op 26 September 1951, het ds Brandt aan hierdie opdrag aandag gegee. Ten tye van laasgenoemde vergadering is hy toe opgedra om die saak per brief aan die onderskeie kerkrade te stel. Daar is ook besluit dat as 'n gesamentlike dankdiens gehou word, dit dan uitgesaai behoort te word.

Ds Brandt se brief aan die kerkraad van die NG Kerk in Kaapstad, die bekende Groote Kerk, het soos volg gelui:

"Met die koms van Van Riebeeck en die vestiging van die eerste Nederlanders aan die Kaap is die Protestantse geloof in Suid-Afrika geplant. Uit daardie planting het al drie ons erkende Afrikaanse Kerke voortgevloei. Nie een van ons drie is meer dieselfde as 300 jaar gelede nie. Ons het in verskillende rigtings ontwikkel en, om maar een te noem, die veranderding van die taal ondergaan.

Nou voel ons dat die tyd aangebreek het om alle spekulasie oor die feit of Van Riebeeck Hervormd of Gereformeerd of Nederduits Gereformeerd was, te laat vaar. Dit sou bespotlik wees as die Hervormde Kerk op 6 April 1952 'n diens hou waarop verklaar word dat Van Riebeeck die Hervormde Kerk geplant het, en dat u 'n diens hou en verklaar dat Van Riebeeck u kerk geplant het, en dat die Gereformeerde Kerk ook op die dag aanspraak maak op Van Riebeeck as hul kerkplanter. Die Van Riebeeckfeeste sal die 1000de lidmate van alle kerk na Kaapstad trek en daarom mag die kerke hulle nie bespotlik maak nie.

Nou wil ons voorstel dat die Gereformeerde Gemeente, u Gemeente en ons Gemeente same 'n groot dankfees hou vir die planting van die Protestantisme in Suid-Afrika, en dat ons alle lede van die drie Hollandse-Afrikaanse Kerke na die gesamentlike dankdiens uitnooi.

Uit die aard van die saak sal dit 'n baie groot byeenkoms wees en daarom voel ons dat die Stadsaal, of as dit moontlik is, die feesterrein vir die doel verkry moet word. Verder wil ons voorstel dat dit op die oggend van 6 April 1952 moet plaasvind en dat ons op die oggend geen dienste in ons eie kerkgeboue in die stad moet hou nie, maar dat elkeen sy regmatige deel aan die dankdiens sal hê.
Ek hoop van ganser harte dat u kerkraad hierdie voorstel sal aanvaar. Ek het reeds met ds AJ Van der Merwe daaroor gepraat. Hy het sy instemming met die plan getuig en my aangeraai om hierdie offisiële skrywe aan u te rig. Dr

PJ Coetzee van die Gereformeerde Kerk het ook sy instemming betuig. Ek skryf aan u in opdrag van my kerkraad en met medewete en goedkeuring van die Voorsitter van die ons Algemene Kommissie.

As u kerkraad daartoe geneë is, sou ek graag hierdie saak persoonlik kom voordra."

'n Gelykluidende brief is 'n paar dae later van die Gereformeerde Kerkraad gestuur met die verskil dat ds Brandt meld dat hy verneem het dat hulle reeds beoog op op die dag hulle nuwe kerkgebou in gebruik te neem. Hy spreek egter die hoop uit dat daar dalk tog 'n plan gemaak kan word. Met die opmerking het ds Brandt waarskynlik gehoop sal die gedagte van 'n gesamentlike dankdiens ook vir hulle so 'n gewigtige saak blyk te wees dat dit voorrang sou geniet.

Die Groote Kerk se kerkraad het ds Brandt se versoek na hul Ringskommissie insake die Van Riebeeckfees verwys en die het op 28 November 1951 ewe insiggewend daarop geantwoord. Hulle het begin deur te verwys na die "versoek" om "'n verenigde erediens" in die "Feesstadion op 23 Maart" en hom daarvoor bedank. Hulle sou egter nie daarvan kon gebruik maak nie want hulle sake was reeds te ver om hulle program te verander. Hulle funksie is nie deel van die amptelike feesprogram nie, maar uitsluitlik een vir die NG Kerk. Dit is 'n saamtrek van al die NG Gemeentes "en alhoewel ons baie graag lede van ander kerke by die funksie as besoekers en eregaste sal verwelkom, sal dit nie meer moontlik wees om die programme nou so te verander dat dit 'n

interkerklike karakter sal dra nie."

Met hierdie antwoord het hulle 'n ander kleur aan die oorspronklike gedagte gegee, trouens dit geheel en al verkeerd vertolk en weinig moeite probeer doen om dit in sy ware gedaante te sien. Die datums, funksies en aard is verwar. Gevolglik het ds Brandt se antwoord 'n teleurstellende toon gehad: "Die bedoeling van my kerkraad was egter nie om te vra vir 'n deel aan u kerklike funksies nie. My brief aan u was ook gedateer lank voordat die voorneme van u kerk in die pers verskyn het en ek nog geen kennis van u planne gedra het nie. My kerkraad was van mening dat dit 'n gebaar van Christelike eenheid sou wees as ons drie Hollands-Afrikaanse Kerke op Sondag 6 April 1952 (die landingsdag van Van Riebeeck) 'n groot gesamentlike erediens kon hou waarin elk van die kerke sy regmatige deel sou hê, en waarby ons dink aan die planting van die Protestantisme in Suid-Afrika. Ons was nie van gedagte om so 'n diens deel van die offisiële feesverrigtinge te maak nie, en ek het die stadion maar net genoem as 'n moontlike vergaderplek. Dit kan net so goed in die stadsaal of Groote Kerk gehou word en miskien op die Sondagmiddag wanneer dit nie sal bots met ander kerklike- of feesverrigtinge nie.

Ek wil nie graag op hierdie voorstel aandring nie, maar as u kommissie iets daarvoor voel, kan ons nader met mekaar in aanraking kom."

Op hierdie skrywe van ds Brandt is tevergeefs op 'n antwoord

gewag sodat die Hervormde gemeente van Kaapstad later besluit het om maar 'n eie dankdag op 6 April ge hou wat met 'n eie fees sou saamval. Vir die doel is prof Engelbrecht en dr Gravemeyer genooi. "Ons sal 'n spesiale poging aanwend om 'n ware feesviering daarvan te maak" het die kerkraad besluit. Dit sou 'n fees vir al die Hervormers wees.

En so was dit ook. Elkeen van die drie Afrikaanse Kerke het in sy eie hoekie sy eie fees gevier terwyl almal hulle aanspraak op dieselfde herkom besing het. In Culemborg, in Nederland, die geboortestad van die vestiger van die Suid-Afrikaanse blanke volk, wat terselfdertyd die Protestantse geloof hier geplant het, is op Sondag 6 April 1952, 'n spesiale dankdiens deur die Hervormde gemeente gehou ter herdenking van Van Riebeeck se landing. Die kollekte by die geleentheid opgeneem is as 'n gebaar van die geestelike verwantskap tussen hierdie Nederlandse gemeente en van die Nederduitsch Hervormde gemeente te Kaapstad, aan laasgenoemde geskenk.

## HOOFSTUK ELF

## 'N VAN RIEBEECK-KERK

Merkwaardig was dit reeds in Augustus 1945, toe daar regtig genoegsame rede tot kommer oor die voortbestaan van die Kaapstadse gemeente was, dat 'n bedrag van £28, geoormerk as "Boufond", in 'n aparte bankrekening opsy gesit is.

Te midde van die daaropvolgende donker jare vir die gemeente het hierdie fonds tog voortdurend bly styg. Weliswaar het die grootste bydraes nog uit 'n verskeidenheid oorde uit Transvaal gekom. Reeds in Januarie 1946 was daar £350 maar hierna het dit bedroewend gegaan. Twee jaar later was dit skaars vier honderd pond wat toe in vaste bougenootskap aandele teen 4% belê is.

Hierdie fonds het sedert 1949 die rigsnoer van baie van die gemeentelike bedrywighede uitgemaak en seker van die mooiste eienskappe van die mens in sy gemeenskapsverband na vore gebring. Opoffering, samewerking, toewyding en belangelose persoonlike ywer is woorde wat dit kan omskryf maar eenmaal nie die volle verhaal kan vertel nie.

Daar was die kunstenaar Gabriël de Jongh wat in 1949 'n skildery van 'n toneel naby Ladysimith aan die gemeente geskenk het. Vir 'n tydlank is die skildery in die Afrikaans-Nederlandse Boekery en Leeskamer uitgestal waar kaartjies daarvoor bekom kon word. Uiteindelik is dit deur ouderling MJ Scheepmaker gewen. Ook Jac Köper het in 1954 drie pragtige

skilderye geskenk terwyl mev Bierman, destydse predikantsvrou van Bethalse gemeente, 'n kruissteektoneel geskenk het.

Hierbenewens het verskeie lede van die gemeente op allerlei wyses hulle deel gedoen. Broeder AC de Jong het in November 1950 beloof om met sy masjiene die grond vir die bou van die kerk gelyk te maak sodra dit aangekoop is. Terselfdertyd het twee broers, G en C Vonke beloof om die kerkbanke teen kosprys te vervaardig. GC Jongens het sy dienste as argitek gratis aangebied terwyl C Muilwyk, T van Heukelon en AT Lith onderneem het om die planne vir die staalwerk van die dak gratis te teken. Ander gemeentelede het tyders die Van Riebeeckfees in 1952 behuising aan besoekers verskaf en die inkomste daaruit verkry aan die boufonds afgestaan.

Afgesien hiervan het die kerkraad ook met 'n verskeidenheid van metodes na vore gekom waarmee fondse ingesamel is. In 1950 is van die Algemene Kommissie toestemming verkry om 'n fondsinsamelingsveldtog "in die hele Hervormde Kerk van Afrika" te loods. 'n Gedrukte brosjure is aan elke gemeente gestuur en die saak is as volg gemotiveer: Ons ideaal is om 'n Nederduitsch Hervormde Kerk in Kaapstad in te wy tydens die groot Van Riebeeckfeesviering in 1952. Ons sou die gebou die 'Van Riebeeck-kerk' kon noem om die naam van die stigter van die blanke bevolking daarin te eer." Omdat immigrante uit Nederland maar 'n baie klein bedrag met hulle kan saamneem is hulle dus nie instaat om veel self te vermag kort na hul koms hierheen nie. Daarom kan Kaapstad 'n simbool word van samewerking in liefde vir ons Ned Hervormde Kerk

in Afrika as almal, groot en klein, ons na vermoë wil help."

Hierna het daar kort-kort óf berigte oor die vordering van die gemeente van Kaapstad óf erkennings van bydraes vir sy boufonds ontvang in Die Hervormer verskyn. Die gemeente se besondere behoeftes is soveel moontlik genoem en die klem het heel dikwels op die geskiedkundige agtergrond gewys. Die 'Van Riebeeck-kerk' het 'n alombekende gedagte geword.

Die gemeente van Potchefstroom het bo en behalwe hulle gereeld honderd pond bydrae ook nog in Oktober 1950, 'n £300 vir die Kaapstadse gemeente se boufonds geskenk terwyl hulle NHSV 'n spesiale funksie gehou het waarmee hulle 'n £120 ingesamel het vir Kaapstad.

Die Algemene Kerkvergadering se deel was om die twee kollektes wat ten tye van die Voorsittersrede op 8 Maart en die Jubileumrede van prof B Gemser op 9 Maart 1951 in Pretoria ingesamel is, ook aan die boufonds af te staan. By die geleentheid het ds Brandt en ouderling Schouten elk met 'n kollektelys na die afgevaardigdes gegaan en met die baie mooi bedrag van £500 teruggekeer.

Die veldtog onder die Transvaalse gemeentes is aanvanklik nie met 'n wonderlike sukses bekroon nie. Op die duur het dit tog resultate gelewer. Uit Chipinga in die destydse Suid-Rhodesië, verskeie individue uit Suidwes-Afrika asook van gemeentes in Oos-Afrika en oud lidmate in Lourenco Marques, het bydraes gekom. Gevolglik, waar die boufonds aan

die einde van 1950 net onder die duisend pond kerf te staan gekom het, het dit gedurende 1951 aleen met £1605.5.6. geklim.

In 1952 het sake nog beter verloop. Die fonds het nog geheel en al te min om 'n Van Riebeeck-kerk reeds in 1952 in te wy, selfs om daarmee te begin, maar die Van Riebeeck-feesvierings is aangegryp om die boufonds verder aan te suiwer. 'n Koeldrankstalletjies is op die feesterrein deur gemeentelede beman, maar dit was gedurende die tweede week van die fees toe daar skielik 'n koffie- en teekiosk in die hoofsaal beskikbaar geraak het, wat die groot geleentheid gebied het. Dit is gretiglik aangegryp.

Inderhaas moes werkspanne georganiseer word en aan ywer het dit nie geskeel nie. Dit was hier waar die grootste sukses behaal is. 'n Wins van oor die agthonderd pond is in die twee weke deur die NHSV ingesamel en aan die boufonds oorbetaal. Dit was 'n besondere prestasie vanuit 'n organisatoriese oogpunt gesien maar veral ook daar dit 'n goeie basis vir nog baie werkpogings gelê het.

Behalwe hierdie selfwerksaamheidspoging het daar in die feesjaar nog 'n bykans agthonderd pond aan skenkings ingekom. Die gemeentes van Pretoria en Vereeniging het hulle kollektes op Van Riebeeckdag aan Kaapstad afgestaan en dieselfde is deur die gemeente van Culemborg, die geboortestad van Jan Van Riebeeck in Nederland gedoen.

Aan die einde van 1952 het die boufonds op die mooi bedrag van £4350 in bougenootskapaandele gestaan. In die loop van 1953 het die entoesiasme egter geblyk af te plat. Van die gedagte om dadelik te kon bou, kon weinig realiseer en die ekstra aansporing wat die algemene opwinding rondom die Van Riebeeckfees verskaf het, was ook iets van die verlede.

Die gebrek aan 'n doelmatige en waardige kerkgebou het met die verloop van tyd al hoe opvallender geword. Die gemeente het aanhou groei en was teen 1953 op pad na die seshonderd tal. Alhoewel hulle verspreid gewoon het oor die stad en omstreke tot aan De Doorns en Saldanabaai, was die besetting met die eredienste in die saaltjies in Kaapstad en Parow baie goed. Veral die YMCA-saaltjie het by tye te klein geraak. Kersdag 1952 was dit so stampvol dat die mense selfs op die verhoog van die saal moes sit asook in die paadjies. Juis dit asook die gebrek aan die atmosfeer van 'n ware Godshuis, het telkens ds Brandt opgeval en gehinder. In die saaltjie het die gemeentelede voor die aanvang van die erediens die geleentheid gehad om hardop met mekaar te gesels al speel die orrel en kom die voorleser in.

Dit was ook nie net by sulke uitsonderlike geleenthede soos Kersdag wat die kerk vol was nie, maar met die eerste nagmaal in 1953 was daar selfs drie tafels, "wat nog nooit tevore voorgekom het nie."

Om die kerkbouery dus weer 'n hupstoot te gee, het ds Brandt

teen die helfte van 1953 aangebied om 'n reis deur Transvaal te onderneem en by al die gevestigde en welgestelde gemeentes persoonlik te gaan kollekteer. Die kerkraad het sy toestemming verleen en ouderling A Schouten het ds Brandt gedurende Februarie 1954 op die kollektereis vergesel. Terwyl hulle bydraes en skenkings by die gemeentes en Sustersverenigings gevra het, is leningsertifikate van £10 elk aan individue beskikbaar gestel. Laasgenoemde bedrae sou dus een dag weer terug betaal moes word.

Teen Maart 1954 was ds Brandt en ouderling Schouten weer terug. Die vrug op hul arbeid het aanvanklik nie die moeite werd gelyk nie, want bykans vyfduisend kilometers is afgelê en ds Brandt se motor het langs die pad onklaar geraak. Dit sou die onkostes besonder hoog opgejaag het, was die nie vir die gemeente van Groblersdal wat 'n deel daarvan vir hulle rekening geneem het nie. Nietemin is in die kort tydbestek van drie weke, ses en dertig gemeentes besoek.

Uit die reis het dit geblyk dat elke gemeente eintlik met sy eie probleme worstel en dus nie juis met 'n oop hand uitdeel nie. Tog het baie gemeentes na hulle besoek eers werklik gereageer. In die maande wat hierna gevolg het was die lys van bydraes wat in die Nuusbrief erken is, langer as gewoonlik. Met die Mei-uitgawe het dit selfs 'n volle bladsy beslaan. Hieruit is dit duidelik dat die hele Nederduitsch Hervormde Kerk die belange van die Kaapstadse gemeente op die hart gedra het.

Ds Brandt het kort op die hakke van sy kollektereis met ouderling Schouten ook nog in Maart, ten tye van die Algemene Kerkvergadering in Pretoria, verder gekollekteer. Uit hierdie twee reise het op die duur soveel gekom, dat saam met die ander skenkings en insamelingsprojekte, die boufonds gedurende 1954 bykans verdubbel het.. In sy geheel is die boufonds virdie jaar met 'n bankbalans van £8620.10.1. afgesluit en daarnaas was 'n verdere duisend pond verky op leningssertifikante. Die tyd het aangebreek om tot die bou van 'n kerk oor te gaan.

Teen die tyd is die naam 'Van Riebeeck-kerk' nie meer gebruik nie. 'n Nuwe probleem het intussen sy kop uitgesteek: Waar sal die kerk gebou word?

# HOOFSTUK TWAALF

## 'N KWESSIE VAN LEWE OF DOOD

Nog voor die koms van ds Brandt was daar al pogings om geskikte grond vir kerkboudoeleindes te bekom. Destyds was dit vrugteloos en die pogings het met die vertrek van ds Geyser in die sand geloop. 'n Hele paar jaar sou verloop alvorens daar weer ernstig aandag aan geskenk sou word.

Met die aanbreek van die vyftigerjare het die kerkraad met verlangende oë uitgesien om 'n standplaas êrens op die groot drooggelegde gebied vir die gemeente te bekom. Afgevaardiges van die kerkraad het in 1951 met die voorsitter van die Strandgebiedraad gesprek gevoer, en later ook met die hele raad, maar dit was alles vrugteloos. Die invloed van die Algemene Kommissie asook van ministers en Hervomrde LV's is probeer, maar niks kon bereik word nie. Standplase was te koop teen £30.000 wat bokant die vuurmaakplek van die gemeente was.

Intussen is ook met die stadsraad van Kaapstad onderhandelings aangeknoop omdat een van die lede, 'n mnr Gardiner, baie simpatiek teenoor die gemeente gestaan het. Hy het hom veral beywer om 'n stuk grond in Rondebosch te skenk. Dog die ligging daarvan is nie as geskik geag nie omdat die kerkgebou so sentraal moontlik geplaas moes word. Dieselfde beswaar het gegeld vir 'n ou NG Kerkgeboutjie in Seepunt wat te koop was. Dit moes na aan spoorweg en busroetes wees sodat dit vir almal oor die Skiereiland maklik bereikbaar kon wees.

Die kerkraad se aandag is toe gevestig op 'n kerkgebou van 'n klein Anglikaanse gemeente in Lang- en Waterkantstrate wat glo al twee keer tevore te koop was. Maar by nadere ondersoek het dit geblyk dat die biskop al meermaale "fantastiese" aanbiedings gehad het wat van die hand gewys is. Hierna is weer opnuut na die Stadsraad gegaan.

Maar intussen het ds Brandt ook nie stil gesit nie. Aan ds AJG Oosthuizen, voorsitter van die Algemene Kommissie het hy in November 1952 geskryf: "Gedurende die afgelope vier of vyf jaar soek ek al na 'n geskikte stukkie grond vir die Nederduitsch Hervormde Kerk van Kaapstad, en nou eindelik het ek iets gevind wat ideaal is. Dit sal egter 'n stryd kos om dit in die hande te kry." Dit was 'n perseel tussen Tuinjhuijs en die Kunsgalery wat al in 1936 deur die Staat aangekoop is om 'n potretkunsgalery daar op te rig, maar die gedagte was al vir jare dood. Daar was inderdaad vir die laaste sestien jaar geen ander planne om iets met die grond aan te vang nie. Daarom was ds Brandt bang dat sy navraag slapende honde sou wakker maak en ander hulle prioriteite daarop laat geld.

Aan Harm Oost, die bekende politikus en 'n baie getroue kerkganger in Kaapstad tydens die Volksraadsittings, het ds Brandt in November 1952 geskryf: "As die grond aan ons toegestaan word, sal ons 'n gebou daar oprig wat inpas by die verhewe omgewing en 'n aanwins vir die stad sal wees. Dit is die enigste stukkie grond in die hele Kaapstad waar ons 'n waardige kerkgebou kan oprig, binne maklike bereik van die trein en alle busroetes. Ons moet dus ons uiterste bes

doen om dit in hande te kry, en ek is dankbaar om te weet dat u ons sal help." En in 'n volgende brief: "Ek voel asof dit 'n kwessie van lewe of dood vir ons gemeente beteken," en so was dit inderdaad ook.

Die rede waarom hy ds Oosthuizen en Harm Oost se hulp wou gehad het, was om minister JG Strijdom, toe die minister van Lande, te gaan spreek. Uit hierdie onmoeting het geblyk dat die grond oorspronklik aan die Vrymesselaars-losie "De Goede Hoop" behoort het en dat hulle 'n servituut daarop geplaas het. Maar nadat ds Brandt met hulle ook onderhandelinge aangeknoop het, het dit geblyk dat hulle geen beswaar sou hê dat 'n kerk daarop gebou word nie. Vir 'n wyle het alles baie rooskleurig gelyk.

Maar intussen was die ratte aan die werk om die koop in die wiele te ry. Teen April 1953 het die saak iewers tussen die Departemente van Lande en die Departemente van Publieke Werke vasgehaak. Alhoewel daar van die meerderheid kuratore van die Nasionale Kunsgalery geen beswaar was om die grond te verkoop nie, was dit veral een, mnr John Paris, wat bitter teen die verkoop gekant was. Na talle onderhandelinge het alles verlore gelyk, want die grond is vir toekomstige uitbreiding van die Kunsgalery benodig en daarmee is volstaan.

Ds Brandt het sedert November 1952 ook met die stadsraad onderhandel en ver met hulle gevorder. Hulle het 'n beboude hoekerf by Hatfield en Dunleystrate aangebied net

toe dit begin blyk het dat die grond by die Kunsgalery nie meer bekom sou word nie. Hulle het die prys daarvan op £1200 gestel. In die lig van die lae prys en waarskynlik die feit dat dit ook besonder naby die Kunsgalery se perseel was, is die aanbod deur die kerkraad met een teenstem aanvaar. Omdat die gemeente se bates in die boufonds met bougenootskapaandele vasbelê was, is 'n rentelose lening by die Finansiële Kommissie in Pretoria bekom om die grond mee te koop.

Die stelsel van rentelose leningsertifikate is toe van stapel gestuur. Daardeur is die boufonds ongeskonde gelaat en kon dit intussen nog volle rente verdien.

Terwyl daar in 1954 naarstiglik voortgegaan is om die boufonds tot op 'n bruikbare peil te bring, het die oordrag van die grond intussen gesloer. Dit was eers vanweë die verskil in mates tussen die werklike oppervlakte en wat op die grondplan vroeë verstrek is. Die saak is egter sonder noemenswaardige uitgawes vir die gemeente uitgestryk.

Maar sedert die kerkraad die stadsraad se aanbod formeel aanvaar het, was mnr Frits Sonnenberg, 'n raadslig en gewese burgermeester, van mening dat die grond aan die gemeente teen 'n nominale prys aangebied moes gewees het. Eers in Junie 1954 het die Raad sy koopsom gewysig en die grond toe vir die skamele bedrag van £70 aan die gemeente verkoop.

Waar hierdie verandering in die verkoopprys baie harte moes verbly het, was die blydskap van korte duur. Die Kaapse

Provinsiale Administrasie moes die wysiging eers goedkeur en hulle het geweier. Hulle beslissing was dat die grond op 'n openbare veilig teen die hoogste bod verkoop moes word. Hiermee het die stadsraad weer nie saamgestem nie, omdat die algemene praktyk was om grond vir kerkbou teen nominale bedrae te verkoop. Mnr Sonnenberg het 'n deputasie, bestaande uit dr NAC Slotemkaer de Bruïne, die Nederlandse Konsul-generaal en lid van die gemeente, mnr DP De Klerk as 'n invloedryke belangstellende en ds Brandt na die Provinsiale Administrasie gelei.

Die formidalibiteit van die afvaardiging tenspyt was die onderhoud sonder sukses. Gevolglik het die kerkraad 'n memorandum opgestel waarin hulle 'n onderhoud met die Administrateur aangevra het. Op 20 Oktober 1954 het ds Brandt, diaken A Snoek as lid van die gemeente en boukommissie en dr Slotemaker de Bruïne toe die Administrateur ontmoet. Hulle het met erns gepleit vir sy toestemming. Alhoewel hy hul saak simpatiek gesind was, het hy persoonlik nie oor die mag beskik om te besluit nie aangesien dit by die Uitvoerende Komitee van die provinsie berus het. Hierdie komitee het op 9 en 11 November 1954 vergader en dit was eers op die Januarie 1955 vergadering dat die kerkraad van hul goedkeuring verneem het. Hul moeite was dus beloon. Die grond is toe darem vir slegs £70 gekoop.

Maar al hierdie onderhandelinge in die tweede helfte van 1954 het die moontlikhede om te begin bou aan die kerkgebou vertraag.

Juis in die eerste, en ook die enigste notule van 'n gemeentevergadering uit die vroeë periode van die gemeente, die een wat op 6 Februarie 1955 plaasgevind het, moes besluit word of daar nou gebou gaan word of nog nie.

Daar was toe reeds in 'n Hervormer geskryf dat die kerk wat in Kaapstad beoog word nie alleen 'n gebou moet wees waardig vir 'n diens van God nie, maar ook 'n simbool van daardie groot onselfsugtigheid van alle lede van die Nederduistch Hervormde Kerk wat die enge grense van die belang van hulle eie gemeente te bowe kon kom en die gedagte van die Kerk as geheel kon aanneem. Dit sou 'n kerkgebou wees waarop almal trots sou kon voel omdat die hele Ned Herv Kerk van Arika daaraan meegehelp het. Die uiteindelike deurvoering van die projek het egter in die hande van die Kaapstadse gemeente berus.

Onder blyke van groot belangstelling is op die gemeentevergadering verduidelik dat die boufonds reeds £8600 beloop het terwyl daar nog 'n bykomende duisend pond aan leningsertifikate was. Die bestekopnemers, Bakker en Wright, het die beoogde kerkgebou op £22500 geskat maar ds Brandt was van mening dat dit nie meer as £1800 sou kos nie. Op laasgenoemde bedrag bereken sou die gemeente nog 'n bykomende £10000 moes leen.

In die lig van die feit dat die gemeente die vorige jaar, afgesien van die gereelde £100 van die Potcehfstroomse gemeente en 'n skenking van £32 deur sy getroue ondersteuner

in Transvaal, mnr FJ Cronje, ontvang het, geen hulp van die Algemene Kommissie ontvang het nie, het dit beteken dat die gemeente voortaan daarop moet reken om op eie stoom die bult aan te pak. Daarby het die gemeente se gewone uitgawes ook aansienlik vermeerder. Die saalhuur alleen het byvoorbeeld bykans verdubbel en tot tyd en wyl die kerk klaar was, sou dit as 'n uitgawe voort bly bestaan. Uit eie geledere, is geredeneer, sou die gemeente die lopende uitgawes kon dek en die waterputte van Transvaal was teen die tyd so te sê uitgeput.

Nadat verskeie gemeentelede aan die debat deelgeneem het, veral oor die moontlike lening wat bekom kon word, was die algemene gevoel om nie dadelik te bou nie maar om nog pogings aan te wend om die boufonds verder aan te vul. Eers oor ses maande verder sou die posisie weer in oënskou geneem word.

Ds Brandt het die geleentheid aangegryp en verskillende wyses waarop verdere fondse bekom kon word, voorgelê. Die eerste wat beproef sou word, was die gedagte dat elkeen bereid moes wees om 'n dag se loon te skenk. Om 'n begin te maak, is aanvaar dat elkeen £10 skenk. Hierdie voorstel is enkele dae later deur die gemeente se finansiële kommissie in oënskou geneem en toe is geredeneer dat 'n dag se loon eerder as offergawe beskou moet word en die surplus in die Fonds gestort word anders sou die drag onmoontlik raak. In die proses kon sowel die offergawes as die boufonds dalk strand. Elke lidmaat is toe opnuut genader met 'n beloftevorm wat hy moes teken dat hy sy deel sou nakom.

Ofskoon die verkryging van 'n lening teen 'n laer rentekoers as 5½% en die moontlikheid van 'n kleiner kerkgebou vir 'n wyle oorweeg en inderdaad ondersoek is, is besparings deur middel van verdere skenkings eerders as die oplossing gesien teneinde die kerkgebou binne hulle bereik te bring. Nogmaals is die skouer aan die wiel gegooi. 'n Aantal Afrikaanse maatskappye, maar veral Nederlandse maatskappye, is om donasies genader. Intussen het die gemeente self filmvertonings gereël en weer eens die gewilde program Caltex Kaskenades ingespan.

Die offergawes van die gemeente het teen April 1955 reeds mooi verbeter wat beteken het dat die kommer oor die lopende uitgawes aan die verdwyn was. Die gedagte van 'n dag se loon het moeiliker byval gevind. Onder die omstandighede het dit 'n vraag geword of die gebruiklike Pinksterkoevertjies die jaar weer uitgedeel moes word. Gedagtig aan die hoë druk op elkeen se finansiële vermoë is dit beklemtoon dat die Pinksteroffergawe bloot 'n vrywillige gebaar sou wees. Waarskynlik het hierdie gebruik hiermee sy nekslag gekry alhoewel dit nog 'n tydlank voortbestaan het.

Teen Junie 1955 het die boufonds, op honderd en twintig pond na, op die £10000 kerf gestaan. 'n Advertensiebladsy by die Nuusbrief is geloods. Dit het aan goedgesinde firmas die geleentheid gebied om teen 'n donasie wye advertensie te geniet. Gemeentelede het ook met kollektekaarte rondgeloop waarop bakstene geteken is. Teen die geringe bedrag van 'n sjieling per baksteen kon daar oral gekollekteer word.

So het diaken Van Staden £13 ingesamel terwyl ouderling Schouten 'n houtkerkie gemaak het wat as kollektekassie kon dien. Dit het vir maande by die saaldeur gestaan en op die lange duur aansienlike bedrae aan die boufonds afgedra.

Van hulle kant het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering nie meer kans gesien om Kaapstad direk te finansier soos in die verlede nie. Hulle het egter morele steun verleen deur hulle seën uit te spreek oor 'n verdere beroep op al die Hervormde gemeentes in die land om Kaapstad nog eens by te staan.

Op die kerkraadsvergadering van 9 Augustus 1955 het kassier Van der Horst en diaken Snoek gerapporteer dat daar nou gebou kon word. Hulle het die gemeente se verpligtinge in oënskou geneem en tot die gevolgtekking gekom dat die gemeente met volgehoue arbeid die bult sou kon uit. Om egter heeltemal seker te maak is aan die Boukommissie opgedra om opnuut grondige ondersoek in te stel. Op die volgende vergadering was dit hul onomwonde mening dat die gemeente die las kon dra. Die finale planne is toe ook goedgekeur en onderteken. Sodra tenderpryse verkry is, sou die gemeente se toestemming gevra word.

Iemand wat egter nog nie 'n bouprojek aangepak het nie, sal nie besef wat alles in so 'n onderneming steek en hoeveel moontlike haakplekke daar wel kan wees nie.

# HOOFSTUK DERTIEN

## ENIG VAN SY SOORT IN AFRIKA

Die twee argitekte Jongens en Spoor, het reeds in Julie 1953 duidelikheid oor hulle ontwerp gehad. Die gebou was beplan om driehonderd sitplekke te huisves, 'n groot konsistorie, twee kleiner kamers wat vir Sondagskool gebruik kon word asook 'n woonstel bo-op vir die koster. Die koste hiervan is toe geraam, sonder die banke, orrel en ander bykomstighede om £12000 te beloop. Hierdie breë konsep is deur die kerkraad aanvaar.

'n Jaar later is die voorlopige tekening aan die kerkraad voorgelê en bespreek. As die basis vir die fyner besonderhede is dit aanvaar en by die geleentheid is die boukommissie ook aangewys. Ds Brandt sou die voorsitter daarvan wees, bygestaan deur ouderlinge Schouten, A Snoek en diaken D de Jong. 'n Vyfde lid, ouderling Garsie het bedank, selfs uit die kerkraad, omdat hy as 'n argitek beswaar gehad het dat die argitekte hul arbeid sonder vergoeding aangebied het. Om onderlinge slegte gevoelens tydens die bouproses te vermy is sy bedanking liefs aanvaar.

Toe die finansiële verslag vir 1955 ter tafel gelê is, kon elkeen in die gemeente waarlik met trots die vrug op hul arbeid aanskou. In sy geheel was dit 'n wonderlike jaar. Die lopende rekening het 'n pragtige balans getoon, so hoog soos dit selde bereik het. Daar is selfs besluit om 'n deel op 'n reserwefonds te plaas vir moontlike moeilike tye terwyl net so veel oorgeplaas is na die boufonds. Dit het die

boufonds op £11206.17.3. te staan gebring, bykans twee duisend meer as 'n jaar van te vore.

Hiervan was verreweg die grootste gedeelte skenkings, bykans £56 is met die bousteenkaarte geïn terwyl ouderling Schouten se kerkie die jaar £108.6.3. bygedra het. Selfs die NHSV se spaarrekening was vier keer meer as waarmee hulle die jaar aangepak het. Al wat nou nog kort gekom het om te bou was die tenderprys.

Teen April 1956 was daar sestien tenders voordie kerkraad. Dit het gestrek van die hoogste van F Bakker en Kie se £27850 tot A Scalabrino se £24900. Vir die kerkraad was dit 'n skok want selfs die laagste was veels te hoog.

Nadat die argitekte sekere dinge weggelaat het vir ander eenvoudiger, is daar sodanig besnoei dat die kerk sonder die banke, preekstoel, tafel en stoele in konsistorie £22000 sou kos. Intussen het die boufonds ook nog steeds bly styg en die £12000 kerf bereik. Met een teenstem het die gemeente op 15 April 1956 hulle ten gunste van die bouery uitgespreek. Die volgende dag is die kontrak met A Scalabrino aangegaan.

In die <u>Nuusbrief</u> van Mei 1956 kon ds Brandt eindelik aankondig dat die bouwerk begin is. Dit was die verwesenliking van 'n lang gekoesterde ideaal. Dog ironies moes hy in dieselfde <u>Nuusbrief</u> daarop wys dat daar nou soveel gemeentelede in Goodwood, Parow en Bellville woon dat daar voortaan in Parow twee dienste per maand gehou sal word. "Die gevaar

lê daarin," skryf hy verder, "dat dit langsamerhand as 'n afsonderlike gemeente beskou sal word." Hy het egter gehoop dit sal maar altyd net as buitedienste beskou word en dat daar net één kerk vir nagmaal en doop sal wees. Die geworstel om 'n eie kerkgebou daar te stel op 'n plek wat as sentraal vir almal sou wees, het byna te laat gekom. Die swaartepunt van die gemeente was eintlik besig om noordwaarts te skuif.

Sonder dat iemand teenwoordig eers daavan bewus was, is op 21 Julie 1956, presies op die uur, dag en datum sestien jaar nadat die gemeente in 1940 gestig is en op enkele dae na twee honderd en negentig jaar na die aankoms van ds Van Arckel aan die Kaap, die hoeksteen van die nuwe Hervormde Kerk gelê. Vir die historiese geleentheid en mylpaal vir die gemeente, het ds Brandt met dieselfde silwertroffel waarmee sy vader, ds LE Brandt dertig jaar gelede die hoeksteen van die kerk in Bethal gelê het, die bouwerk van 'n kerkgebou waaraan feitlik die hele Hervormde Kerk van Afrika deelgehad het, seremonieel aan die gang gesit. Op die hoeksteen is gegraveer die teks van sy preek die dag: "U Woord is 'n lamp vir my voet en 'n lig op my pad" (Ps 119:105).

Die NG Kerk se groete is by die geleentheid deur dr JD Vorster oorgedra en die van die Gereformeerde Kerk deur ouderling Brummelkamp. Die spreker vir die dag was mnr PJ Olivier, die administrateur van die Kaapprovinsie wat hom uitgespreek het oor die plek wat die kerk in die samelewing inneem.

Bo-op die hoeksteen het ouderling Van den Mark 'n pragtige kollektebus geplaas terwyl diaken Zaalberg geglasuurde kleibaksteentjeis gemaak het wat die kerkraad onder die gemeentelede verkoop het. In die Nuusbrief van Augustus 1956 het ds Brandt geskryf: "Die hele gemeente en ook die hele kerk is bly met die hoeksteenlegging! Van alle dele van ons land het daar briewe en telegramme van gelukwense gekom. Dit was 'n reënerige Saterdag, maar gedurende die toesprake het daar nie 'n druppel geval nie en al die verrigtinge het pragtig verloop."

Die gemeente het nogeens pragtig meegewerk en opnuut die hand diep in die sak gesteek. By die geleentheid het mev Schouten £30 vir die voorlesersbank gegee, LA Steens £100 en SJ Van Ewijck van de Bilt en MP Van Noorden van Salisbury in Rhodesië elke £25 vir die vensterrame; vir die kandelare het die gesinne Van Dijken, Randwijk en Nagel elk £10 bygedra asook ds en mev Brandt £20. Vir die gloeilampies het die Van Wyk-gesin £4 gegee, terwyl die gesinne Bijl, Christie, Hollema en J Van der Linden almal £4 of meer bygedra het vir die sitplekke in die kerk. Vir die Sondagskool se stoele het nog vier gesinne saam £11 gegee terwyl daar ongespesifiseerde skenking was van onder andere CJ Rademan van Memel in die Vrystaat, GH Westhof van Salisbury, prof Wolmarans van Pretoria, die Nortjé-gesin van Bethal, die gemeente van Krugersdorp-Oos, Broken Hill in Noord Rhodesië, Oos-Londen en Pretoria-Wes. Die kollektebus op die hoeksteen het byna £42 ingebring, die baksteentjies net meer as £20 en ouderling Schouten se 'kerkie' feitlik £9. Almal se dankbaarheid het diep gevloei.

Die hoogtepunt moes egter nog kom. In sy Desember 1956 Nuusbrief het ds Brandt dit so uitgejubel: "Vandag kan ek goeie nuus aan u skrywe; die beste wat nog ooit in die Nuusbrief verskyn het! Vir elf jaar lank het ek elke maand geskryf om te vertel van wat in die gemeente gebeur; van langsame groei, van lidmate en kinders, van kerkraadslede en die boufonds. Later kon ek skryf dat die kerk gebou word. U het saamgeleef, saamgewerk en saam opgeoffer. Nou word die kerk in gebruik geneem en toegewy aan die diens van God. Dit is die beste nuus. Daar sal geen oopsluit van deure wees nie. U word versoek om stil die kerk binne te gaan en te wag totdat die diens begin." - Dit was elkeen se uitnodiging om te kom deel in die vreugde van 'n gesamentlike ideaal.

Ds TFJ Dreyer, skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, was genooi om die rede by die geleentheid te kom hou. Dit sou heel gepas gewees het want hy was die spil waarom die kerk se kontak met die gemeente van Kaapstad altyd gewentel het. Dansy sy simpatieke belangstelling en hulp is die gemeente in sy donkerste jare staande gehou.

Maar ter elder ure is ds Dreyer deur siekte verhoed om te kom en het prof A Van Selms sy plek geneem. Sy teksvers was Psalm 84:2 "Hoe lieflik is U woninge, O Here van die Leërskare!" wat heel gepas was, want 'n paar maande later het 'n 'besoeker' uit Transvaal in Die Hervormer geksryf dat die kerkgebou van Kaapstad "seker enig van sy soort in Afrika is ... 'n unieke stukkie werk en iets besonders. Van buite gesien kan mens nie glo dat daar soveel ruimte is nie."

As die oudste diensdoenende ouderling het ouderling Schouten die kanselbybel op sy aangewese plek geplaas. Die Psalms en Gesangeboek, geskenk deur die Sondagskool van die gemeente van Vereeniging, dieselfde gemeente wat aan Kaapstad sy eerste nagmaalservies gegee het, is deur die ou weldoener ouderling FJ Cronjé van Vereeniging op die kansel neergesit. Die doopskaal is deur mnr Bout in die doopvont gepas en diakens A Van der Horst en AT Lith het die nagmaalservies ingebring. Gepas het ds Jacobs die groete van die Ring van Heilbron, die ring waaroonder Kaapstad geresorteer het, oorgebring.

Verder het aan die verrigtinge deelgeneem diaken MF Cronjé van die gemeente Alberton terwyl die Gereformeerde Kerk deur ouderling Scholtemeyer verteenwoordig is. Aanwesig was ook die Seemanspredikant van die Nederlandse Hervormde Kerk in Amsterdam wat die seelui en Engelse gemeente in Kaapstad verteenwoordig het terwyl die Nederlandse Konsul, dr Slotemaker de Bruïne die Hollandse gemeenskap verteenwoordig het.

Die Sondag voor die inwyding is 'n spesiale afskeidsdiens in die YMCA-saal gehou. Die voorsitter en lede van die bestuur van die beweging is vir die geleentheid genooi. Die kerkraad het as blyk van die gemeente se dankbaarheid vir die gebruik van die saal vyf en twintig ghienies aan die bestuur geskenk. In die sestien jaar van samewerking was daar nooit enige geskil gewees nie.

Met die kerk ingewy en met 'n skuldelas van ongeveer £10000 het die gemeente 'n nuwe fase betree. Die eerste kerkraadsvergadering in die konsistorie kon op 15 Januarie 1957 gehou word. Vir die eerste keer was dit moontlik om ook 'n erediens op Hemelvaart te hou omdat die saal voorheen nooit op sulke feesdae beskikbaar was nie.

Verskeie ander bedrywighede kon ook voortaan gereël word. Daar was maandeliks rolprentvertonings met 'n Christelik-godsdienstige strekking. Mev Susie Hommes het in Augustus 1957 'n konsert van allerlei aard opgevoer; diaken Bijl en Roukema het die gemeente getrakteer op 'n kleurrolprent wat al die stadium van die bou van die kerk uitgebeeld het asook die afskeid van die YMCA-saal. Dit was so 'n groot sukses dat dit oor twee aande vertoon is en later ook in Parow weer 'n slag. Die nuwe orrel is met 'n konsert deur die stadsorrellis, Leslie Arnold, ingebruik geneem.

Sonder hierdie orrel het die kerk in sy geheel die gemeente ongeveer £22000 gekos. Hiervan was die helfte op 'n verband teen 6½% by Sanlam. Die orrel het oorspronklik £1450 gekos wat deur die NHSV van die gemeente eiehandig ingesamel is. Dit het egter na die konsert geblyk dat die orrel 'n verdere versterking nodig het om heeltemal doeltreffend te kon wees. Dit het 'n bykomende £350 gekos.

Die jare 1956 en 1957 het absolute wonderlike jare geblyk. So ook die jare 1958 en 1959. Daar was jaarliks groot oorskotte op bykans elke rekening van die gemeente. Die eerste

skulddelging van £1000 kon met loshande aan Sanlam betaal word en daar was genoeg om nog iewers te bêre. Baie van die oorspronklike leningsertifikate is mettertyd aan die gemeente geskenk en die ander is ten volle terug betaal.

Ses jaar nadat die kerk ingewy is, dit wil sê in Desember 1962, was die uitstaande skuld slegs R8600. 'n Prestasie waarop die gemeente met reg trots kon wees. Wat egter in hierdie pragtige prentjie nie so lekker wil inpas nie, was dat die kerkraad in die jare by verskillende geleenthede hul onwilligheid getoon het om die gemeente se jaarlikse verpligting teenoor die Hulpbehoewende Gemeentefonds na te kom. Toe dit met Kaapstad goed gegaan het, is nagelaat om die hand te voed wat gehelp het toe hulle in hongersnood verkeer het. Tereg het die Algemene Kommissie kwytskelding van hierdie verpligting geweier.

# HOOFSTUK VEERTIEN

## BETER BEARBEIDING.

Na die harde werk om die kerkgebou daargestel te kry en dit geblyk het dat die gemeente op eie bene sou kon staan, het ds Brandt aan die einde van 1957 'n oorsese reis van drie maande beplan ten einde ordentlik uit te rus. Die kerkraad het egter verwag dat hy 'n predikant in sy plek sou laat. Nadat hy aan 57 predikante geskryf het, is eindelik daarin geslaag om di B Venter en JH Naude te bekom wat mekaar sou kom aflos in sy afwesigheid gedurende Augustus, September en Oktober 1958. Hierdie twee predikante het in die loop van hulle verblyf belangrike uitlatinge oor die Kaapstadse gemeente gemaak. Ds Naude het verwys na die goeie finansiële vooruitgang wat die gemeente getoon het en ds Venter het ten tye van sy afskeid van die kerkraad daarvan gewag gemaak om die aandag te vestig op die "pragtige en heelhartige samewerking tussen die Arikaners en Hollanders." As hulle so sou voortgaan, was hy daarvan oortuig dat hulle met die samewering baie in die toekoms sou kon verrig.

Dit skyn inderdaad asof ons in Kaapstad met 'n besondere opset te maak het. In 'n Hervormer van Maart 1954 is byvoorbeeld berig: "Wat 'n samevoeging van die Oue en die Nuwe! Hierdie nuwe gemeente van die oudste Afrikaanse Kerk in Suid-Afrika, wat al meer as 'n eeu na die oudste stad teruggekeer het, het grotendeels sy ontstaan te danke aan die nuuste Suid-Afrikaanse burgers, die Nederlandse Immigrante wat hulle ou vaderland verlaat het om 'n nuwe lewe te begin in 'n land wat vir hulle 'n nuwe land is. Hulle verlang

na hulle familie en vriende en na hulle moederland, soos dit ook hoort, maar hulle waardeer baie dinge in die nuwe land, veral die kerk, en dit neem hulle nie lank om aan te pas nie. Waar kan die Afrikaners 'n beter teken van vriendskap toon as met 'n milde bydrae te help in die stryd vir die opbou van die gemeente in Kaapstad?"

Waar die Kaapstadse gemeente tydens sy tot standkoming in 1940 uit feitlik 95% Nederlanders bestaan het en dit vir baie jare nie veel hiervan afgewyk het nie, het dit tog geblyk dat en spyte van die toenemende stroom Nederlandse immigrante in die vyftigerjare, die getal Afrikaanssprekendes ook mettertyd begin toeneem het. Dit het deel uitegemaak van die algemene groei in die Kaap. So is in 1956 in die aansoek om die boulening aan Sanlam verduidelik dat daar 281 belydende lidmate in 1953 was, 311 in die volgende jaar en 355 gedurende 1955. Van die 781 siele van 1954 was 618 van Nederlandse afkoms en 163 uit Transvaal, dit wil sê Afrikaanssprekendes. Die verhouding was dus toe vier teen een. Agt jaar later was ds Brandt steeds van mening dat dit die verhouding was alhoewel hy dit in die loop van die volgende jaar op drie teen een gestel het, wat waarskynlik nader aan die waarheid was.

Of dit was dat die Nederlanders weens hulle getalle oorwig hulle maklik in die gemeente tuis gevoel het, óf dat die groepie Afrikaners te min was om 'n faktor van betekenis te wees, óf albei saam, is dit inderdaad opvallend dat die samewerking besonder goed was. Daar is op menige gebied

hartlik saam gewerk alhoewel daar ook in die Nederduitsch Hervormde Kerk gebruike was wat onbekend is in Nederland en andersom.

Een sodanige gebruik wat kort na die gemeente se stigting opgeval het, was die gebruik om muntstukke na die gebruik van nagmaal onder die tafeldoek te laat. Daar was menings as sou die nagmaal dan gekoop word of dat daar op 'n ander wyse geoffer kan word. Hierdie aspek het oor die jare meer kere onder bespreking gekom maar sonder enige werklike reperkussies en is of gelate nagedoen of eenvoudig gelaat. Die verduidelikings was gewoonlik dat dit 'n ou gebruik is en dat dit as 'n offer vir die armes beskou moet word. Dit kan ook as kollekte by die deur ingegooi word.

Ten 1956 was daar wel vir 'n wyle die kwessie of daar volgehou moet word met die gebruik van 'n voorleser. Vir baie jare was ouderling Scheepmaker die voorleser en later het ouderling Schouten die taak op hom geneem. Maar in Oktober 1956 het hy te kenne gegee om dit weens sy ouderdom nie meer te doen nie. Die vraag het toe ontstaan of daar dan juis 'n voorleser moet wees en of die predikant nie die Wet en Belydenis kan lees nie. Die debat hieroor is selfs tot die volgende vergadering verleng maar nog eens kon daar nie eenstemmigheid verkry word nie. Daar is toe by die Algemene Kommissie om leiding aangeklop.

Ds TFJ Dreyer, die skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, het uitvoerig hierop geantwoord. Syns insiens

was die voorleser toe reeds "uit die ty." Alhoewel daar toe reeds by sommige gemeentes veranderings ingetree het, het die meeste nog steeds daaraan geklou. "Ek spook al jare om die voorleser heeltemal afgeskaf te kry, maar het nog nie daarin geslaag nie," het hy geskryf en bygevoeg "terwyl die voorleser die gemeente eers aan die sing kry, kom die kerkraadslede soos 'n klomp laat kerkgangers daar onder die gesang in." Daarom sal hy voorstel dat die kerkraad met 'n heeltemal nuwe gebruik die dienste in die nuwe kerk moes begin, naamlik dat kerkraad en predikant inkom en dat die predikant die hele liturgie deurgaan. Maar omdat die Algemene Kerkvergadering nog nie die voorlesersskap afgeskaf het nie, het die kerkraad besluit om nog daarmee voorlopig voort te gaan.

Dog hierdie besluit se inskrywing in die notule was nog skaars droog of ouderling Van der Mark vra om van sy amp as voorleser onthef te word. Twee weke later is die saak weer bespreek en toe is sonder 'n teëstem besluit dat die gemeente se verteenwoordigers op die Algemene Kerkvergadering ten gunste van die afskaffing van die amp moet wees. Teen die tyd was die koeël deur die kerk en is op 'n daarop volgende vergadering besluit dat die predikant voortaan die Wet en Belydenis sal lees.

Alhoewel die kwessie oor 'n voorleser al dan nie heelwat bespreking uitgelok het, kry 'n mens nooit die gedagte as sou dit enige beginselprobleme behels nie. Daar is geen aanduiding van twee kampe of enige onverdraagsaamheid nie - ook nie dat op grond hiervan enige verskille tussen Afrikaners en Nederlanders bestaan het nie.

Reeds kort sedert die koms van ds Brandt is van die Kersdiens elke jaar iets besonders gemaak. Dit het 'n liturgiese vorm aangeneem waartydens die diens 'n groot verskeidenheid "geliefde Kersliedere in Nederlands sowel as in Afrikaans" gesing is. Toe die SAUK die Kersdiens van 1960 aan Kaapstad toegeken het, het die kerkraad met die gedagte gekom om die program vooraf in die radio-bulletin te publiseer sodat die luisteraars sou kon saamsing. In Oktober 1961 was dit weer die Hervormingsdiens wat uitgesaai is.

Die gebruik wat seker vir Transvaalse Hervormers die seerste opval wanneer hulle vir die eerste keer 'n erediens in Kaapstad bywoon, is die gebruik dat die predikant ná die diens by die kerkdeur stelling inneem om elke lidmaat te groet. Wanneer dit presies begin het en waarom blyk nie uit enige gemeentelike stukke nie, behalwe dat 'n lid van die kerkraad in Oktober 1958 gekla het dat as die diakens na die predikant eers na die deure moet beweeg, hulle dit moeilik vind om voor die gemeentelede daar te kom. Om die presiese moment te bepaal waarop hulle na die deure moes beweeg, is eers vasgestel nadat verskillende alternatiewe beproef is.

Daar was ook van tyd tot tyd ander kleiner besware soos dat Ringsvergaderings nie oor Paas- of Pinkstersondag gehou moet word nie wat veroorsaak dat die predikant by die geleenthede afwesig is. Hierdie beswaar weerspieël 'n besondere houding. So ook die een wat broeder Fred de Haan in November 1961 gehad het, naamlik dat hy dit het teen die hou van gemeentevergaderings op 'n Sondag. Gevolglik

het die gemeentevergaderings voortaan altyd op 'n weeksaand geval.

Maar seker een van die dinge wat veel tot die goeie verstandhouding tussen die Nederlanders in die gemeente en ds Brandt meegewerk het, is sy gereelde deelname aan die jaarlikse Herdenkingsdiens. In die oorlogsjare was dit oorspronklik 'n diens wat met die verjaardag van die Nederlandse koningin gehou is, maar mettertyd gereël is om die bevryding van Nederland asook die Nederlandse gesneuweldes te gedenk. Hierdie dienste is jaarliks in die Lutherse Evangeliese Kerk gehou. Gedurende die vyftiger en vroeë sestig was dit gebruiklik dat ds FJ Retief, die Lutherse predikant, verantwoordelik was vir 'n deel van die verrigtinge terwyl ds Brandt as die prediker opgetree het. Die Nederlanse konsul het dan ook meestal 'n kort toespraak gehou. In 1954 is die besondere diens selfs oor die Afrikaanse sender uitgesaai.

Op die Sondag waarop hierdie herdenkingsdiens plaasgevind het, gewoonlik die eerste Sondag in Mei, was daar nie in die Hervormde gemeente 'n diens gehou nie. In 1959 het ouderling Van der Houvel hieroor beswaar gemaak waarop die kerkraad besluit het om voortaan wel 'n diens te hou al sou ds Brandt genooi word om die diens elders te gaan hou. Dit was die eerste aanduiding dat daar 'n mate van vervreemding besig was om in te tree. Namate die interkerklike verhoudings weens die politieke verskille in die sestigerjare strakker geraak het, is daar begin om die Herdenkingsdiens so te reël dat ds Brandt nie meer direkte aandeel gehad het nie. Reeds voor

sy uittrede het hierdie mooi gebaar van samewerking reeds op die rotse geloop.

Die Nederlanders se harte is dikwels gesteel deur die noue verbintenis wat daar gehandhaaf is met die Nederlandse seelui wat Kaapstad aangedoen het. Daar was 'n 'Seemans - Welkom - Komitee' wat hulle daarvoor bewyer het om die bemanning van die Nederlandse skepe wat gewoonlik in Kaapstad moes oorlê tuis te laat voel. Daar is meermale gesoek na adresse van gemeentelede wat aan seeliede 'n aandjie of naweek binne gesinsverband kon verskaf, iets waaraan die seelui groot behoefte gehad het. Ook boeke en tydskrifte is versamel en onder die mense uitgedeel. Veral gedurende Desember 1956, toe baie skepe die Kaap aangedoen het weens die sluiting van die Suez-kanaal, is nog eens 'n oproep om tydskrifte en boeke gedoen.

Om hierdie goeie werk onder die seelui te help finansier het die kerkraad in Februarie 1958 besluit om 'n Sondag se kollekte aan die Seemanskomitee te skenk.

Ook op kulturele gebied het die gemeentelede kostlik saamgewerk. Nog voordat die nuwe kerkgebou klaar was, het die Jubilate Sangkoor (wat Gereformeerd was) aansoek gedoen om op Maandagaande die saal vir hulle oefening te kan gebruik. As gevolg daarvan het die Hollandse Kring Koor dit vir Dinsdagaande bespreek. Die "Oranje-Nassau" Vrymesselaarslosie wou die saal ook vir sosiale byeenkomste gebruik dog hul versoek is van die hand gewys. In die plek daarvan is die saal aan die Gereformeerde Jeugvereniging toegeken.

Afgesien van al hierdie bedrywighede was daar nog ook die Hollandse Brugklub wat hul maandelikse byeenkomste in die saal gehou het. Hierdie goedkeuring is slegs met een teenstem, die van ouderling Van der Mark, op die kerkraad aanvaar. Daarbenewens het die Nederlandse Schietvereniging ook daar vergader. Verder was dit die taak van die kerkraadslede Bijl, Hartsuiker en Roukema om films vir vertoning aan die gemeente te verkry en te keur.

In Desember 1960 is 'n orrel en kooruitvoering deur mnr Gradus Wendt in die kerk gehou wat in 1962 met nog soortgelyke geleenthede opgevolg is.

'n Poging om vir 'n keer ook die hele gemeente te betrek en aan 'n kompetisie te laat deelneem, is daar vir die basaar van 1962 'n 'pusselrit' of 'knobbelrit' gereël. Die gedagte was dat elke gesin per motor 'n bepaalde roete moes ry, verskillende plekke aandoen en dan vrae daaroor beantwoord. Alhoewel vier en twintig motors uiteindelik deelgeneem het, was dit in die oë van die organiseerders 'n mislukking omdat hulle 'n veel groter belangstelling verwag het. Maar die belangstelling in talle ander kulturele bydrywighede asook die bywoning van die aanddienste was teen die tyd 'n bron van kommer.

Die enigste suksesvolle funksie in die tyd was toe ds Brandt die kerkraad genooi het na 'n gesamentlike vleisbraai-aand. Die kerkraad was so ingenome daarmee dat hulle om 'n herhaling daarvan gervra het op 'n later stadium.

In Augustus 1964 was die Raad vir Immigrante bekommerd oor die feit dat baie van die Nederlandse immigrante nie by die kerk aansluit nie en daarom het die sekretaris van die raad, ds JF Stutterheim, by ds Brandt probeer uitvind wat die redes daarvoor sou wees. Hy wou ook weet wat die kerkraad se gesindheid teenoor immigrante is. Op hierdie vrae het ds Brandt taamlik uitvoerig geantwoord en as in aanmerking geneem word dat hy die voorafgaande bykans twintig jaar ten nouste met die immigrante van die oomblik van hul aankoms in Suid-Afrika te doen gehad het, behoort sy antwoord insiggewend en van belang te wees.

Sy eerste opmerking was dat die vernaamste rede waarom so min Nederlanders by die kerk inskakel die feit is dat baie min van hulle in enige kerk hoegenaamd belangstel. Alle Nederlandse Hervormdes of diegene wat hulle andersins as Protestante aangegee het, het hy altyd onmiddellik besoek. Die oorgrote meerderheid van hulle het in elk geval ook geen belangstelling in die kerk gehad nie.

Dit was sy ondervinding dat as die immigrante 'n kerklike belangstelling het, hy geen beswaar het om hom by die Ned Herv Kerk te voeg nie; selfs Artikel III weerhou hom nie. Dit is bloot 'n geval van waar hy welkom gemaak word, met ander woorde besoek en belangstelling ontvang. Sommige immigrante het selfs ander kerke verlaat om by die Ned Herv Kerk aan te sluit sodat daar dus niks was wat hulle verhinder het om dit te doen nie. "My ondervinding is dat selfs diegene wat 'n swak of geen kerklike belangstelling

het wanneer hulle hier aankom, tog na die kerk getrek word as daar van die kant van die kerk in hulle belang gestel word. Ek het baie mense gedoop en aangeneem wat in Nederland nooit kerk toe gegaan het nie," het hy aan ds Stutterheim geskryf.

Ds Brandt se raad aan ds Stutterheim se kommissie was dat immigrante binne die eerste week na hul aankoms in die land of by hul nuwe woonplek opgesoek moet word. Hierna moet die predikant en kerkraad hulle belangstelling volhou en waarskynlik toesien dat hulle met gevestigde gemeentelede saam kerk toe gaan. "As hierdie prosedure gevolg word, is ek oortuig dat hulle vir die Hervormde Kerk behoue sal bly," het hy geskryf en verder aangevoer dat in die Kaapstadse gemeente was elke immigrant so welkom tot dié mate waarin hy welkom wou wees en die kerkraad is op grond van bekwaamheid en belangstelling saamgestel sonder dat nasionaliteit ooit 'n rol gespeel het.

Laasgenoemde opmerking is in die lig van wat kort te vore in die gemeente van Kaapstad plaasgevind het 'n uiters belangrike opemerking. Die Nederlanders in die kerkraad het nooit aanleiding tot klagtes en besware onder die Afrikaanssprekendes gegee nie en behalwe vir een belangrike periode in die gemeente se geskiedenis het die teenoorgestelde ook nie gebeur nie. Hierby kom ons aanstons. In hierdie verband was die opmerking wat dr Johanna Klink, 'n Remonstantse vroue predikant, in Julie 1957 gemaak het, van besondere belang. Sy was met besoek aan Kaapstad en haar vader was 'n lid van

die Hervormde gemeente. Sy het by 'n geleentheid gevra om in die Hervormde Kerk vir haar aanhangers te mag preek. Terwyl die Algemene Kommissie bevrees was dat sy van die immigrante gemeentelede sou afrokkel, het sy geantwoord dat dit verkeerd van haar sou wees om dit te wil doen, want hulle word veel beter binne die Hervormde kerk bearbei as enigsins elders.

# HOOFSTUK VYFTIEN

## TWEESPALT

Terwyl die gemeente van Kaapstad voor en selfs na 1960 bykans maandeliks 'n wins aan nuwe lidmate getoon het - die volgehoue groei was sowel veroorsaak deur die voortgesette koms van Nederlandse immigrante as die verhuising van lede van die Hervormde Kerk van elders na die Kaap - en daar genoegsame rede bestaan het om te glo dat die verhouding tussen die Nederlandssprekende deel van die gemeente en die Afrikaanssprekendes niks te wense oorgelaat het nie, het daar tog in die vroeë sestigs innerlike spanning ontstaan wat op 'n merkwaardige skeuring uitgeloop het. Enersyds was die veroorsakende faktore binne die geledere van die gemeente aanwesig en andersyds was dit ook part en deel van die opset binne die Nederduitsch Hervormde Kerk as sodanig en die hele Suid-Afrikaanse samelewing in sy geheel.

Weens die beperkte uitbreidings moontlikhede binne die skiereiland was dit eintlik die noordelike woongebiede soos Goodwood, Parow en Bellville wat mettertyd die meeste nuwe intrekkers gelok het. Of ds Brandt dit so wou sien of nie, die swaartepunt van die gemeente het met verloop van tyd verder weg uit Kaapstad geneig.

Aanvanklik is net een erediens per maand in Parow gehou. Teen 1956 het dit twee per maand geword. In November 1959 het die kerkraad die mening uitgespreek dat ds Brandt nie nou al van die hulp van 'n hulpprediker voorsien sal word nie aangesien

dit nog nog onnodig was. Op dieselfde vergadering is tog ook aan hom opdrag gegee om met die Parowse Munisipaliteit te onderhandel oor grond vir 'n eie kerksaal in die gebied.

Alhoewel ds Brant te kenne gegee het om die saak in 1960 verder te voer, het 'n volle jaar verloop alvorens die kerkraad opnuut aan hom die opdrag herhaal het. Met die Februarie vergadering van 1961 het ds Brandt berig dat die stadsklerk van Parow 'n stuk grond in Machintirestraat as 'n moontlikheid voorgehou het, maar dat uitsluitsel eers oor ses maande verkry sou word. Terwyl ds Brandt aan die kerkraad gerapporteer het dat daar sowat 176 volwassenes, waarvan nie almal lede nie, en 110 kinders in die noordelike gebiede woonagtig was, het br Snoek egter gereageer deur op die hoë finansiële uitgawes te wys wat die bou van 'n saal die gemeente sal kos. Gevolglik het die kerkraad voorlopig van die saak afgestap.

Maar die gemeentelede in die streek was ondernemend en entoesiasties. Die basaar is die jaar in Parow gehou en die opbrengs was twee keer meer as die van die vorige jaar. Teen April 1961 is daar ook begin werk aan 'n wyk Sondagskool wat uiteindelik teen Oktober daardie jaar eers onderdak kon vind in die Old Boys memorial Hall nadat die Stadsaal nie vir die doel bekom kon word nie. Die Sondagskool in Parow het met vyf kinders weggespring maar spoedig was daar dertig ten spyte daarvan dat dit nog ver van sy volle potensiaal was.

In die loop van 1961 was ds Brandt weer vir 'n tydlank met verlof en afgesien daarvan is hy vir sewe maande deur die

Nederlandse proponent Henk van den Beld bygestaan. 'n Baie goeie verstandhouding het tussen die twee leraars bestaan en die proponent het hom veral op die bearbeiding van die gemeentelede in die noordelike voorstede toegespits. Toe hy in September daardie jaar van die kerkraad afskeid geneem het, is hy deur hulle uitgenooi om ná die voltooiïng van sy doktoraat weer na Kaapstad terug te keer. Tussen hakies is daar in die notule bygevoeg dat hierdie uitnodiging formeel gerig sal word nadat die finansiële implikasies eers oorweeg is. Dit sou later blyk die groot struikelblok en twispunt te wees.

Kort hierna het 'n ds C Van Evert van Ysendijke in Nederland by ds Brandt navraag gedoen oor die moontlikhede om na Suid-Afrika te emigreer en as 'n hulpprediker in Kaapstad beroep te word. Juis op die tydstip het ds Brandt aan die kerkraad die goeie werk wat prop Van den Beld verrig het, uitgewys deur veral die klem te laat val op die uitgestrektheid van die gemeente en die resultate van intensiewe bearbeiding. Hy het dit aan hulle gestel dat die werk te omvangryk vir een predikant geword het en dat daar daadwerklik aandag gegee moet word aan die beroep van 'n tweede leraar. Sy saak is verder versterk deur 'n brief van prop Van den Beld wat melding gemaak het van die "ondoenlike opdrag" wat aan ds Brandt gestel word en dat hy noodsaaklike verligting moet kry. Ouderling Schouten het eweneens daarvoor gepleit omdat, soos hy dit gestel het, die beroep vandie eerste predikant ook maar in die geloof geskied het.

Die hele kerkraad was dit eens dat 'n tweede leraar beroep kan word en het daartoe ingestem dat 'n gemeentevergadering daarvoor belê word. Maar dit is eweneens opvallend dat die finansies nog nie was soos hulle dit graag sou wou sien nie. Van die Kerkkantoor is byvoorbeeld kwytskelding van die rente op die gemeente se bydrae tot die Hulpbehoewende Gemeentefonds gevra en alhoewel aanvaar is dat die bydrae wel betaal moet word, is geen besluit geneem dat dit wel nagekom moet word nie.

Oor ds Van Evert se versoek is egter besluit, volgens die kerkraadsnotule, om hom aan te raai om te handel ooreenkomstig die raad wat ds TFJ Drever aan hom gegee het, naamlik dat hy op eie verantwoordelikheid moet immirgreer en dan by 'n gemeente geplaas word totdat hy 'n beroep ontvang. Ds Brandt het egter aan hom geskryf dat die kerkraad "voel dat die besondere (finansiële) posisie van Kaapstad nie toelaat om 'n Nederlandse predikant te beroep nie." Hulle sal hom egter hulp verleen as hy immigreer. Verder het ds Brandt sy "persoonlike spyt" oor die besluit uitgespreek.

Hierna het die gemeente toegestem tot die uitbring van 'n beroep vir 'n tweede leraar en die keuse het op ds Kramer, 'n Nederlandssprekende predikant geval. Hy het dit egter bedank sodat daar weer beroep moes word. Op 20 Februarie 1962 is toe besluit om ds Van den Beld, wat toe in Nederland was, te nader om 'n beroep te oorweeg. Hy het egter geantwoord dat hulle hom nie nou moes beroep nie.

Hierdie twee pogings om Hollandsprekende predikante te beroep dui daarop dat daar 'n besondere voorkeur aan hulle gegee is en ook dat daar geen werklike afkeur of teenstand daarvoor in die gemeente aanwesig was nie. Dog, teen die tyd het die gemeente se finansies 'n insinking begin toon sodat daar weer opnuut aan die probleem aandag geskenk moes word. Weens die daling in die inkomste is toe besluit om nie voort te gaan om verder te beroep nie en eerder daarop te konsentreer om die finansies weer op vaster voet te kry.

Die kerkraad se finansiële kommissie het teen Mei 1962 'n verslag aan die kerkraad voorgelê oor hoekom die finansies die kreeftegang gaan en welke middele aangewend sou moes word om dit weer op 'n stygende lyn te kry. Die uitgespreekte doelwit hiermee was om die beroeping van 'n tweede predikant moontlik te maak. "U begryp natuurlik almal as daar agteruitgang is, daardie ideaal buite die kwessie is," was die kommissie se veelseggende opmerking.

Daar was natuurlik verskillende faktore verantwoordelik vir die afname in die offergawes, veral die feit dat baie lidmate nooit meer deur kerkraadslede of die predikant besoek is nie. Dit het veral gegeld vir diegene wat in die afgeleë wyke soos Kuilsrivier, Stellenbosch, Somerset-Wes, Strand en elders gewoon het. Dog ook vir die grootste deel van die noordelike woongebiede.

Binne die gemeente self was daar ook geleidelike opbouende kriewelrigheid. Een aspek daarvan was dat kerkraadslede van

die noordelike voorstede alhoemeer begin opmerk het dat die kerkraadslede van elders nie die aanddienste te Parow bywoon nie. Intussen is ook al hoe meer werk daarvan gemaak om kerkgrond in Parow te bekom. In September 1962 het veertien kerkraadslede een Saterdag na 'n moontlike perseel gaan kyk wat te koop was. Daarop kon egter nie 'n kerk gebou word nie. 'n Feitesending is benoem om nog ander moontlikehde te ondersoek wat egter ook nie met werklike sukses bekroon is nie.

Dit was op die tydstip dat ouderling Bijl, wat vir 'n tydlank die kerkraadsvergaderinge nie kon bywoon nie, weer die vraag gestel het of 'n tweede leraar nie wensliker sou wees nie, veral in die lig van die feit dat daar in elk geval nog 'n uitstaande verbandskuld was om af te werk. Aan die einde van 1962 was daar nog geen duim gevorder met die verkryging van grond vir saalbou nie en boonop het die Sondagskool in Parow ook teëspoed ontvang. Die saal waarin dit gehou is, sou van die volgende jaar af nie meer beskikbaar wees nie. Boonop het diaken Stausenbach wat superintendent en koster was, bedank weens sy verplasing terwyl die ou orrel ook die gees wou gee.

Intussen het daar ander verwikkelinge plaasgevind wat eweneens 'n bydrae tot die opbou van onderliggende spanning aanleiding kon gee. Daar was die toenemende binnelandse rassespanning wat reeds oor jare meer bepaald onder die nie-blanke gedeeltes van die bevolking bestaan het. In 1960 het dit deels uitgeloop op die Sharpeville-voorval wat sy reperkussies landwyd

gehad het. Die volgende jaar was daar weer die Pogo-onrus wat veral in die Paarl 'n nasleep gehad het. Alles het meegebring dat daar skerper kritiek en aanvalle van ander lande, waaronder veral Nederland ook 'n betekenisvolle aandeel gehad het, op die Suid-Afrikaanse rassebeleid was. Hiervan het die Nederduitsch Hervormde Kerk en by uitstek die Kaapstadse gemeente, nie vrygespring nie - trouens dit het deels vierkant binne die vuurlinie gestaan.

Die Nederduitsch Hervormde Kerk het reeds sedert sy totstandkoming in die Transvaal gedurende die vorige eeu, sy lidmaatskap tot blankes alleen beperk en alhoewel die betrokke artikel van sy kerkwet wat die saak omskryf, by verskillende geleenthede verandering ondergaan het, het dit in wese dieselfde gebly. Artikel III, soos dit meer algemeen bekend geraak het, het in die Kaapstadse gemeente eers in Januarie 1961, toe die rassespanning hoog geloop het, vir die eerste keer op 'n kerkraadsvergadering onder bespreking gekom. Daar was etlike kerkraadslede wat vir 'n wysiging van die artikel gevoel het en die Februarie kerkraadsvergadering is toe vir 'n bespreking hiervan afgesonder.

Die voorstel op die vergadering, ingedien deur broeders Hartsuiker en Snoek, het behels dat die lidmaatskap van die Ned Herv Kerk vir alle rasse oop moet wees en dat daar volkskerke vir ander volke gestig word. Hierdie voorstel is na 'n bespreking met ses teen vyf stemme verslaan. Ouderling

Schouten, toe reeds in die sewentig jaar, wat vir die laaste keer 'n kerkraadsvergadering bygewoon het, en broeder Tichelaar was die enigste twee wat buite stemming gebly het.

Uit die kerkraadsnotule is dit moeilik om die ware aard en gesindheid van die bespreking te peil en 'n mens moet gevolglik aanvaar dat dit hoofsaaklik in 'n goeie broederlike gesindheid plaasgevind het. Dog 'n ondertoon van newe belang is wel op te merk, want diaken Bijl het beswaar gemaak teen prof SP Engelbrecht se kritiek teen proff Van Selms en Geyser se standpunte in die publikasie Vertraagde Aksie.

Gedurende 1961 is daar, wat mettertyd alom as die Geysersaak bekend sou staan, 'n klag van kettery deur twee teologiese studente van prof Geyser by die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering aanhangig gemaak. Na aanleiding hiervan het twee kerkraadslede van Kaapstad 'n vooropgestelde brief aan die kerkraad voorgelê wat as 'n skrywe namens sy kerkraad en gemeente aan die Algemene Kommissie moes gaan. Daarin is melding gemaak van die Skrif se waarskuwing teen die emosionele oordeel van mense. Hulle spreek ook die vrees uit dat 'n skeuring in die kerk (nie noodwendig die gemeente nie) mag volg. Daarom bid die kerkraad dat nie volgens menslike standpunte geoordeel sal word nie maar in Christelike verdraagsaamheid wat reg in die oë van die Allerhoogste sal wees.

Hierdie brief het 'n bespreking op die kerkraadsvergadering uitgelok. Met nege teen vier stemme is die voorgestelde brief verwerp en met dieselfde aantal stemme is 'n gewysigde

een aanvaar. Besorgdheid oor die hele Geyser aangeleentheis is daarin uitgespreek - veral oor die moontlike nadelinge gevolge wat dit vir die Hervormde Kerk ingehou het. Behalwe dat die kerkraad vir die Kommissie in die moeilike taak voorbidding sal doen vir wysheid, liefde en leiding van God en die Heilige Gees, is die Kommissie ook versoek om hulle voortdurend op hoogte te hou met die verloop van die saak ten einde die vrae van gemeentelede te kan beantwoord. Aan hierdie versoek het die Algemene Kommissie geen uitvoerige antwoord gegee of beduidende reaksie getoon nie as bloot die gewone algemene inligting wat aan alle gemeentes verskaf is.

Die afloop van die klag was dat die Algemene Kerkvergadering prof Geyser skuldig bevind het aan dwaling en hom van sy pos as professor in die Teologiese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria onthef. Gesien in die lig van sy vroeëre verbintenis en werksaamhede tydens die vestigingsjare van die gemeente te Kaapstad, kan 'n mens die bekommernis by 'n deel van die gemeente begryp. Maar aan die anderkant het die nou verbintenis tussen prof Geyser en prof Van Selms, en die feit dat laasgenoemde 'n Nederlander was, ook makliker tot die harte van die gemeente gespreek.

Daarbenewens het die Nederlanders, weens hulle herkoms, makliker beïnvloedbaar geblyk deur die kritiek van buite, meer bepaald uit Nederland. Hierdie lidmate van die gemeente het gevolglik die hele Geyser-gebeurtenis van uit 'n ander gesigspunt benader as die Afrikaanssprekende lidmate.

'n Gemeentelid wie se handtekening nie sy naam verraai nie, het in Mei 1962 sy lidmaatskap van die gemeente opgesê. "Ik hoef u niet uit te leggen hoe geschokt ik was door de uitspraak over prof Geyser en de rassenpolitiek van de Kerk. De Nederduitsch Hervormde Kerk heeft hiermee voor mij afgedaan als het huis van God, waarin wij Hem ogen vereren. Het is in mijn ogen nu een huis geworden, dat bevlekt is met de kwaadaardige ingevingen van de bose geest." Sy enigste leed was die verlies van ds Brandt vir wie hy as persoon eer, respek, liefde en bewondering gehad het en daarby veel van sy preke gehou het. Tog het hy gehoop sou vele nog sy voorbeeld volg sodat dit die kerk sal laat besef dat hy die verkeerde weg ingeslaan het.

Ook die feit dat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering in die loop van 1962 gevra het dat elke lidmaat van die Kerk tagtig sent moet bydra ten einde die Kerk se kostes te help bestry in die saak wat prof Geyser teen die Kerk in die Hooggeregshof aanhangig gemaak het, het nie algemene goedkeuring (altans in die Kaapstadse gemeente) geniet nie. 'n Voorstel op die kerkraad dat die gemeente op die versoek reageer deur R200 te stuur, is met 14 teen 6 stemme aanvaar. Ouderling Bijl het opgemerk dat die "hele saak" 'n onaangename nasmaak het en hy het daarom sy beswaar teen die besluit laat aanteken. Ouderling Hartsuiker het reeds in Junie 'n brief, waarin hy sy ongelukkigheid uitgedruk het, aan die kerkraad gerig sonder dat daarop gehandel is. Daarom het hy, en twee ander lede van die gemeente, in November na bogenoemde besluit om 'n bedrag namens die gemeente te stuur, besluit om voortaan hulle maandelikse offer-

gawes aan die gemeente te verander.

Die gemeente het blykbaar geleidelik twee kampe begin ontwikkel. In Augustus 1963, die jaar waarin die Geyser-hooggeregshofsaak op die spits gedryf is, het ds De Bruin, 'n besoekende predikant uit Nederland, toestemming van die kerkraad verkry om te mag preek. In September het ouderling Van den Heuvel gemeld dat wanneer 'n Nederlandssprekende predikant in die gemeente optree die bywoning altyd swak is. Sommige gemeentelede sou te kenne gegee het dat hulle dit moeilik vind om te volg - wat waar kon wees vir die Afrikaanssprekende deel van die gemeente alhoewel hulle verreweg in die minderheid was. Maar geen verbod is op sodanige predikante gelê nie en die gemeente het inderdaad oorwegend uit Nederlanders bestaan. Verdeling op grond van taal alleen het dus nie die deurslaggewende faktor gevorm nie.

In opdrag van die 1961 Algemene Kerkvergadering moes die kerk opnuut besin oor 'n wysiging van Artikel III en meer pertinent die vervanging van die woord gelykstelling met vermenging waarmee gehoop is 'n deel van die besware teen die artikel verwyder kon word. In September 1964 het ds Prandt aan ds Stutterheim te kenne gegee dat daar vir 'n lang tyd in die gemeente net 'n klein aantal Nederlanders was wat teoretiese besware teen Artikel III gehad het. Volgens hom was hulle besware nie so groot dat dit hulle verhinder het om hulle geloof binne die Nederduitsch Hervormde Kerk uit te leef nie. 'n Mens kon hom deels hierin gelyk gee.

Toe het die gemeente van Kaapstad in 1964 'n innerlike krisis beleef toe 'n aansienlike deel daarvan geskeur en elders 'n geestelike heenkome gaan soek het. Alhoewel Artikel III nie direk hierby betrokke was nie, het dit tog onderliggend reeds gesorg vir 'n tweespalt binne die geledere. Opvallend sou diegene wat openlik hulle afkeer in Artikel III bekend gemaak het ook in die verdere gebeure 'n leidende rol speel. Maar alles sou dalk tog nie gebeur het nie as dit nie was dat Kees Jongeleen teruggekeer het huis toe nie.

# HOOFSTUK SESTIEN

## SKEURING

Juis ten tye van prop Van den Beld se besoek in 1961 is die waarde van 'n tweede leraar in die gemeente besef en alhoewel daar in 1962 gepoog is om een te beroep, was dit eers weer in 1963 dat die saak weer aangeroer is. Teen Maart daardie jaar het ds Brandt ook geen geheim daarvan gemaak dat hy nie meer kans sien om alleen die hele taak te verrig nie. Die kerkraad was ook maar te goed bewus van die ontoereikenheid van hulle eie geestelike bearbeiding van die uitgestrekte gemeente. 'n Tweede predikant het dus 'n noodsaaklikheid geword omdat die gemeente lank nie meer in verhouding met die natuurlike aanwas gegroei het nie.

'n Moontlike oplossing was die aanstelling van 'n voltydse Hervormde veldprediker wat al die lidmate in die verskillende militêre basisse sou kon bearbei. Aangesien die Weermag in so 'n geval vir bykans alles sou sorg, sou dit die finansiële las, wat 'n tweede predikant die gemeente sou kos, aansienlik verlig. Daarom is onderhandelinge in die rigting aangeknoop.

Dwarsdeur 1963 is daar gewerk om die name van al die Kaapse militêre lede van die Hervormde Kerk in te samel sodat die Weermag van die meriete van die aansoek oortuig kon word. Dit was geen maklike taak nie. Teen Desember daardie jaar was daar diegene wat al begin wanhoop het of die plan ooit sal slaag. Op daardie tydstip het prop Kees Jongeleen in Kaapstad opgedaag terwyl hy gewag het om beroep te word.

Ds Brandt het hom onmidellik genader om hom oor die vakansietyd behulpsaam te wees en dadelik was daar diegene wat in hom 'n moontlike kandidaat as 'n tweede leraar gesien het.

Prop Kees Jongeleen was 'n seun uit die gemeente en van 'n Nederlandse immigrante gesin. Hy was dus geen onbekende in die Kaap nie. Reeds sover terug as in Julie 1954 was hy in die gemeente bedrywig as die katkisasiemeester van die kinders ouer as dertien jaar. Vir drie Sondae per maand het hy hulle onderhande gehad. Sy bekwaamheid spreek juis uit die feit dat ds Brandt toendertyd in die Nuusbrief geskryf het dat die gemeente gelukkig was om oor sy dienste be beskik. Ook op die kerkraad het hy as diaken gedien. Aan die begin van 1958 het hy bedank om aan die Universiteit van Pretoria teologie te gaan studeer.

Dit is te verstane dat waar hy so 'n bekende figuur in die gemeente was, sy vordering met belangstelling gevolg sou word. Daarom sou die feit dat hy ten gunste van prof Geyser in die hoofgeregshof getuig het, nie onopgemerk verby gaan nie. Ook nie dat hy tydens die hofsaak die hof se beskerming versoek het teen viktimisasie van die Kerk nie, in die woorde van die Algemene Kommissie, "asof die kerk uit 'n klomp rampokkers bestaan." Dat daar dus vir hom sowel aanhangers as teenstanders onder die gemeentelede sou wees, is iets wat normaalweg te wagte kon wees.

En tog was die Kaapstadse kerkraad in Januarie 1964 groot

genoeg om hom sonder 'n teenstem of beswaar as 'n tydelike hulpprediker te aanvaar totdat hy van elders 'n beroep sou ontvang. Op die wyse was hy van 'n inkomste voorsien en die gemeente het oor die dienste van 'n entoesiastiese arbeider beskik. Hy sou met huisbesoek hoofsaaklik op die noordelike voorstede konsentreer sodat ds Brandt die ander gedeelte kon bearbei. In Parow is in die tyd vir die eerste keer elke Sondagaand 'n diens gehou.

Op die Maartvergadering van 1964 het die kerkraad daarvan kennis geneem dat die CMR-saal in Parow vir die eredienste ontoereikend geraak het. Prop Jongeleen het soveel nuwe lewe in die deel van die gemeente geblaas, dat dit die kerkbesoek, in sowel Parow as Kaapstad, ten goede gekom het. Omdat alle pogings om kerkgrond in Parow te bekom tot sover onsuksesvol was, is op die vergadering 'n kommissie benoem om onder die leiding van prop Jongeleen na 'n geskikter saal te soek.

Op dieselfde vergadering is ook gemeld dat dit nie soseer die saal is nie, maar die gebrek aan 'n tweede leraar wat kortskiet. In dieselfde asem is prop Jongeleen as sodanige kandidaat voorgestel. Hierdie kwessie is toe vir verdere bespreking tot die Mei-kerkraadsvergadering uitgestel omdat vermoed is dat prop Jongeleen intussen tydens die Algemene Kerkvergadering 'n beroep van elders sou ontvang. Met hierdie besluit was almal op die kerkraad dit nie eens nie. Klaarblyklik is daar gevoel dat die kerkraad probeer tyd wen om die saak te ontduik.

Wat egter op die tydstip onder die gemeentelede aan die gang was, is baie moeilik om te sê. Ds Brandt het op 23 Maart 1964 aan die Weermag 'n skrywe gerig waarin hy dringend om 'n voltydse kapelaan vir die Hervormde Kerk in die Kaap aansoek gedoen het. Onder die indruk dat as daar twee honderd lidmate in die kampe is, so 'n pos dan geskep sal word, het hy gemeld dat in al die basisse te Simonstad, Youngsfiel, Ysterplaat, Gordonsbaai en Langebaan daar 80 Hervormers in die Leër is, 67 in die Lugmag en 111 in die Vloot. Dit gee 258 Hervormde lidmate in die Kaapse werkkring ('n Weermagsterm) terwyl daar binne die Kaapstadse gemeente ook nog 20 lidmate by die Militêre Akademie te Saldanha is en tien in die Vlootgimnasium. In totaal was daar dus drie honderd siele in Wes-Kaapland wat bearbeiding deur 'n volgydse veldprediker regverdig het. Dit was benewens die Hervormers wat intussen weens die gebrek aan bearbeiding alreeds by ander kerke aangesluit het.

Op papier het die gemeente 'n gedugte saak gehad, maar die Weermag het sy eie norme en daarmee was die kerkraad nie bekend nie.

Intussen het vier kerkraadslede, te wete Ouderlinge M Bijl, A Hoeks, FA Hartsuiker en A Snoek, ds Brandt 'n besoek gebring. Hulle wou van hom weet of die Algemene Kommissie opdrag gegee het dat prop Jongeleen nie beroep moet word nie en of ds TFJ Dreyer, wat kort te vore as die skriba van die Algemene Kommissie uitgetree het, die veldprediker in die

Kaap wil word. Dit was klaarblyklik die soort stories wat toe in die gemeente rond gegaan het en waarin 'n aansienlike mate van agterdog geskuil het.

Hierdie vier broeders het op 28 Maart 1964 'n versoekskrif opgestel en dit aan die kerkraad gerig. Daarin meld hulle dat daar misverstand bestaan ten opsigte van die beroeping van 'n tweede predikant, asook oor die posisie van die proponent. Om die misverstand uit die weg te ruim, wou hulle so spoedig moontlik 'n buitengewone gemeentevergadering laat plaasvind aangesien hulle van mening was dat die misverstand die eenheid van die gemeente bedreig.

By die beoogde vergadering, wou die vier broeders hê, moes die gemeente die vroeëre opdrag aan die kerkraad om wel 'n tweede predikant te beroep herbevestig kry. As dit kon geskied, stel hulle voor om 'n "deeglike bespreking te voer," met 'n skriftelike stemming daarna, sodat die gevoel van die gemeente bepaal kan word op prop Jongeleen beroep moet word of nie.

Ds Brandt het die vier broeders daarop gewys dat die Kerkwet bepaal ten einde te beroep is dit die kerkraad wat die keuse doen en die gemeente wat die magtiging verleen, nie andersom nie. Die betrokke versoekskrif, asook die kwessie van 'n tweede predikant, is egter op die sakelys van die vergadering van 14 April 1964 geplaas. Dit sou voorafgegaan word deur 'n bespreking van die voorgestelde wysiging van die veel omstrede Artikel III van die Kerkwet. En aangesien

daar reeds voorheen, maar veral sedert die aankoms van prop Jongeleen, in die Kaap groot belangstelling in die betrokke kwessie was, sou 'n mens die punt op die sakelys as van besonder belang beskou. Dog, te oordeel aan die notule van die vergadering van 14 April, is dit nooit eers die aand ter sprake gebring nie.

Reeds 'n week voor die vergadering het ouderling Bijl kennis gegee, gesien die erns van die sake ter bespreking, dat hy "na rijp beraad" besluit het "om mijn rust periode als ouderling van ouze Kerk, te beeindigen en de eerste komende vergadering in mijn functie van ouderling bij te wonen." Ook oud-ouderling Schouten het 'n dag voor die vergadering 'n brief aan die kerkraad gerig en 'n aanduiding gegee oor hoe hy sou gestem het. Meer as die gewone belangstelling was dus aan die orde.

Na die gebruiklike opening en verwelkoming, by die geleentheid in besonder aan ouderling Bijl, is die notule gelees. Daaruit voortspruitende was die herroeping van die vorige besluit dat die kwessie van 'n tweede predikant eers in Mei sou bespreek word. Ouderling Bijl het onmiddellik die brief van oud-ouderling Schouten voorgelees. In hoofsaak het hy die noodsaaklikheid van 'n tweede leraar beklemtoon en prop Jongeleen as sodanig aanbeveel. Hy het geredeneer dat as ds Brandt as kapelaan aangestel kon word, kan Jongeleen die gemeente se predikant word, veral omdat hy die guns en steun van die Nederlanders in die gemeente geniet, synde uit hulle midde.

Hierop het ds Brandt die vergadering van sy onderhoud met die Minister van Verdediging vertel en vermeld dat die moontlikheid van 'n veldprediker onbepaald van die baan is. Hulle was onder 'n wanindruk dat twee honderd Hervormers aanspraak op so 'n pos regverdig. Indien 'n tweede predikant dus beroep word, sal die volle finansiële verantwoordelikheid die van die gemeente wees wat 'n aansienlike bedrag kan wees.

Dit was 'n nugtere standpunt en in ooreenstemming met die werklikheid. Vervolgens is die brief van die vier petisionarisse voorgelees waarna 'n breedvoerige bespreking gevolg het. Ds Brandt het te kenne gegee dat hy baie goed bewus is van die twee skerp strominge wat daar in die gemeente bestaan vir sowel as teen 'n beroep vir proponent Jongeleen. Ook dat die spanning so hoog is dat wat ook al die kerkraad besluit daar 'n groep mense ontevrede gaan wees. Selfs al sou 'n tweede predikant beroep word, kon 'n skeuring plaasvind en die gevaar bestaan dat 'n verkleinde gemeente nie in staat sal wees om twee predikante te kan onderhou nie.

Ouderling Van der Westhuizen het toe aangevoer dat die huidige finansiële posisie van die gemeente nie 'n tweede predikant regverdig nie, wat in 'n sekere sin as 'n geldige argument beskou kon word. Alhoewel die gemeente finansieël nie in nood verkeer het nie, was dit tog 'n vraag of hy wel die ekstra uitgawes sonder bykomstige hulp sou kon dra. Ouderling Bijl en Hoeks wou met die argument nie saamstem nie. Laasgenoemde het selfs aangebied om die verskil tussen die tweede predikant se salaris en die huidige bedrag van honderd Rand per

maand vir die deeltydse hulp uit sy eie sak aan te suiwer indien die kerkraad dit nie self kon vind nie. Hy het egter nie aangedui of hy dit ook nog sou doen indien die tweede predikant nie prop Jongeleen is nie.

Toe met 17 stemme teen 10 besluit is om nie na die gemeente te gaan om te beroep nie, het die verdere bespreking in 'n atmosfeer geskied wat veel te wense oorgelaat het. Diaken Hoogevors het die voorsitter op die man af gevra of dit suiwer om die saak gaan of oor die persoon van prop Jongeleen. Ouderling Van der Horst, wat reeds vir baie jare die kassier van die gemeente was, het hierop geantwoord dat die bykomstige finansiële uitgawes wel deeglik in aanmerking geneem moet word en daarop gewys dat ds Brant byvoorbeeld na al die jare se diens in die gemeente self nog nie eers op die volle skaal vergoed word nie.

Met 14 stemme teen 11 is toe besluit om nie oor te gaan tot die skep van 'n tweede predikantstandplaas nie. Hierna is heelwat verwyte geslinger en beskuldigings gemaak. Ouderling Purvis het toe voorgestel, aangesien pas besluit is om nie te beroep nie en ook nie 'n tweede standplaas te skep nie, dat prop Jongeleen se tydelike aanstelling onmiddellik beëindig word.

Nou vir die eerste keer het die proponent self tot die debat toegetree en verwys na gebeure rondom sy toetrede tot die bediening. Hy het ook daarop gewys dat onder geregelike beskerming staan wat daarop dui dat die debat tot ver buite

sy onmiddellike probleem gaan draai het. Gevolglik het diakens Naaktgeboren, Schuurman en Van Dijk, wat blykbaar nie Jongeleen aanhangers was nie, beswaar gemaak oor die wending wat die vergadering aangeneem het en staande hulle bedankings ingedien.

Ouderling D Vries het vir 'n wyle nog gepleit vir 'n beter begrip vir die posisie van die noordelike voorstede en in besonder vir vergifnis van dade wat tot die verlede behoort het - klaarblyklikverwysende na die sake wat prop Jongeleen opgehaal het - asook vir 'n beter verstandhouding met die proponent self. Maar toe die skriba, ouderling Van der Merwe 'n vraag aan die proponent stel, het die in breë trekke verduidelik hoe die Kuratorium te werk gegaan het ten tye van sy ligitimasie. Vervolgens het hy ds Brandt daarvan beskuldig dat hy die oorsaak was vir die laaste twee maande se onenigheid.

Met die vergadering toe in chaos, het ds Brandt sonder enige verdere besluite dit afgesluit en as dankgebed Psalm 121 voorgelees: "Ek slaan my oë op na die berge; waar sal my hulp vandaan kom?"

Daardie eersvolgende Sondagoggend was dit Nagmaal in die Kaapstadse kerkgebou en die aand se danksegging te Parow moes prop Jongeleen hou. In plaas van danksegging het hy dit 'n persoonlike afskeidsdiens gemaak. By die geleentheid het hy baie skerp dinge teen die Hervormde Kerk en die kerkraad van Kaapstad gesê. Soos gebruiklik het hy en ds Brandt na

die diens by die kerkdeur stelling ingeneem om elke lid 'n handdruk te gee, maar van die aanwesiges het ds Brandt verby gegaan en hom openlik geïgnoreer terwyl op aandoenlike wyse van die proponent afskeid geneem is. Dit was in meer as die gewone sin 'n hartseer oomblik.

Die volgende dag het dertien persone 'n stuk opgestel wat gerig is aan die skriba van die gemeente. Hierin het hulle 'n relaas van die gebeure tot op die oomblik gegee en op die spanning in die kerkraad gewys. Van hulle griewe was, dat daar teen prop Jongeleen gediskrimineer word op grond van sy betrokkenheid by die Geyser-saak; dat daar op slinkse en agterbakse wyse die gebrek aan finansies voorgehou word om nie vir Jongeleen te beroep nie; dat politiek in die kerkraad gevoer is en dat dit 'n skeuring in die gemeente veroorsaak het aangesien baie gemeentelede hulle lidmaatskap van die kerk wil ophef. Daarmee was die skrif al aan die muur en het hulle reeds die eerste stap gedoen. Opvallend is die feit dat van die brief, soos hulle ook hierna met al hulle korrespondensie gemaak het, afskrifte aan onder andere die Nederlandse Ambassadeur in Suid-Afrika, die sekretaris-generaal van die Nederlandse Hervormde Kerk in Nederland, proff Van Selms en Geyser en die Nederlandse gemeente van die Ned Herv Kerk in Johannesburg gestuur het. Daarmee is seker gemaak dat 'n wye aantal persone, wat vermoedelik mag belangstel, 'n goeie weergawe van hul griewe kon bekom voordat iets bekend kon raak en op hoogte bly met alles wat verder gebeur.

Die volgende aand, Dinsdag 21 April 1964, het die kerkraad weer vergader om sy onafgehandelde sakelys af te handel. In die lig van die vorige vergadering se hewige stryd sou 'n mens weer vuurwerke verwag, maar wat 'n anti-klimaks was dit nie.

Heel eerste het ouderling Purvis gevra dat sy vorige voorstel dat prop Jongeleen afgedank word, verander word in 'n versoek dat hy homself onttrek en aldus bedank. Ter verduideliking het hy aangevoer dat hy niks teen hom het nie, maar dit is duidelik dat sy teenwoordigheid die oorsaak vir die onenigheid en die rede vir 'n moontlike skeuring in die gemeente is. As hy bedank, is die probleem uit die weg geruim.

Alvorens hy hierop wou antwoord, wou prop Jongeleen eers met sy vriende in die vergadering gesprek voer waarop ds Brandt toe die vergadering vir 'n wyle verdaag het. By hul terugkeer het ouderling Bijl namens prop Jongeleen die woord gevoer. Hy het begin deur die hoop uit te speek dat daar nog 'n laaste kans bestaan om die klaarblyklike misverstand uit die weg te ruim en toe opnuut by die kwessie van 'n tweede predikant begin. Ouderling Purvis het dit nie as 'n antwoord op sy versoek beskou nie, maar as die omseiling daarvan. Gevolglik het prop Jongeleen, op advies van ouderling Bijl, besluit om te bedank.

Oor sy manmoedigheid het ouderling Purvis hom gelukgewens en 'n dankwoord uitgespreek vir sy gelewerde dienste. Namens

die kerkraad het ds Brandt hom toe ook bedank. Daarmee was die saak as afgehandel beskou en het die vergadering met sy normale werksaamhede voortgegaan.

Vervolgens is die wysiging van die omstrede Artikel III van die Kerkwet sonder enige bespreking en met algemene stemme aanvaar. Prop Jongeleen het as 'n laaste sakie die kerkraad se aandag gevestigop 'n gesin wat besig was om onder die invloed van 'n sekte te raak. Net voor die afsluiting het ouderlinge Bijl en Hoeks kennis gegee van hul wens om as kerkraadslede te bedank waarop ds Brandt veral vir broeder Bijl vir sy jarelange harde werk bedank het.

Die vergadering het dus verloop asof niks van belang gebeur het nie en die kerkraad was ook nog nie bewus van die brief wat die dertien persone reeds die vorige dag opgestel het nie alhoewel daar van hulle, soos ouderlinge Bijl en Hoeks, die vergadering bygewoon het. Dit was die spreekwoordelike rustigheid voor die storm.

# HOOFSTUK SEWENTIEN

## EN SATAN LAG WEER

Na die kerkraadsvergadering van 21 April 1964 het die dertien persone, met die pas uitgetrede ouderling Bijl die voorloper, 'n ander brief opgestel wat hulle aan elke lid van die gemeente gestuur het waarvan die adres aan hulle bekend was. Daarin is melding gemaak van die "droewige sake" wat die laaste paar maande in die kerkraad afgespeel het met die stelling dat prop Jongeleen die "lydende voorwerp" was. Hy het tereg vermoed dat sy preek in Parow op die 19e sy laaste sou wees, daarom het hy toe afskeid geneem, want op die volgende kerkraadsvergadering is hy inderdaad gedwing om sy ontslag te versoek. Die handeling en metode van 'n deel van die kerkraad was sodanig dat dit vir hulle onmoontlik geword het om langer lid van die kerk te bly. Ook oud-ouderling Schouten, mede-oprigter van die gemeente, kan die optrede nie langer verdra sonder om sy gewete geweld aan te doen nie. Hulle is almal diep gegrief oor die gepleegde onreg en om te verhoed dat hulle kerkloos raak, gaan hulle liewer elders aansluiting soek. As die susterskerk naaste aan die Hervormde Kerk word die Presbiteriaanse Kerk as 'n moontlikheid gesien. Daar kan hulle [illegible] hul eie dienste hou en vrywel 'n selfstandige Suid-Afrikaanse tak oprig wat hul dienste in Afrikaans hou. Op Sondag 3 Mei sal Jongeleen die eerste diens hou vir almal wat nie langer kan saamstem met die onchristelike metodes van die Ned Herv Kerk nie. Hierdie nuus moet na ander oorgedra word omdat almal se adresse nie bekend is nie.

Met hierdie brief aan die sirkuleer, het 'n ander lid van die gemeente, broeder JJ Van Leeuwen, probeer wal gooi. In die Nuusbrief het hy 'n kort artikel gehad waarmee hy nugterheid, eenheid en behoud van die gemeente bepleit het. In die liefde vir Jesus moes die onderlinge verskille bygelê word. "Wij zijn niet van Paulus, ook nie van Silas, ook niet van prof Geyser, ook niet van ds Brandt en ook niet van de heer Jongeleen. Wij zijn van Christus. En hy leert ons iets anders. Hy leert ons naastenliefde, verdraagszamheid, vergevensgezindheid en ijver om te arbeiden in het Koningkrijk Gods. Dit betekent: op je post blijven op de plaats die God ons gesteld heeft. In broederlijke liefde elkaar vermandende, onderwijzende en waar nodig terechtwijzende. Anders is dit maar net Satan wat die laaste lacht."

Prop Jongeleen het later aangevoer dat na sy bedanking was sy eerste oogmerk om sy aandag alleen by sy studie te bepaal, want hy was sedert die begin van die jaar 'n nagraadse student aan die Universiteit van Stellenbosch. Maar nadat die groep wat weggebreek het met hom samesprekings gehou het, kon hy hulle nie in die steek laat nie. Hy het hom by hulle gevoeg. Hierdie verduideliking is bes moontlik die volle waarheid. Sy toevoeging tot hul geledere so gou na die vergadering het heeltemal 'n ander indruk gelaat en 'n ander betekenis gegee.

Die groep van dertien wegbrekers het op hul beurt aan die Algemene Kommissie verduidelik dat die enigste rede vir hulle optrede was die atmosfeer wat binne die kerkraad

rondom die persoon Jongeleen geheers het. In hul opinie het dit in die kerkraad alleen gegaan oor die feit dat hy by die Geyser-saak betrokke was en is uit die oog verloor dat die Algemene Kommissie hom ten spyte van alles tog tot die bediening toegelaat het. Daar was andersins geen beswaar van enige gemeentelid, kerkraad of ds Brandt teen sy werk in die gemeente as sodanig nie. Trouens, het hulle aangevoer, ds Brandt het by verskillende geleenthede getuig van sy goeie deugde en arbeid. Dit was bloot enkele "sinds kort in Kaapstad aanwesige kerkraadslede, waarvan die meerderheid uit soldate bestaan wat vandag kom en môre gaan, met volle medewerking, goedkeuring en daadwerklike steun van ds Brandt," wat die spanning in die kerkraad veroorsaak het. Grond vir hierdie beskuldigings soek 'n mens verniet in sowel die notules as die gemeentelike argief. Dit moes dus hoofsaaklik op persoonlike indrukke berus het.

Klaarblyklik onder die invloed van die groep kerkraadslede wat die breuk aangevoor het, het Jongeleen kort na sy bedanking sy "Akte van Toelating tot die Evangeliebediening" aan die Algemene Kommissie gestuur en daarmee sy verbintenis met die Nederduitsch Hervormde Kerk opgesê en sy status as predikant verbeur.

Hierdie gebeure het alles op die vooraand van die 1964 Algemene Kerkvergadering plaasgevind wat sedert die begin van Mei in Pretoria in sitting sou wees. Juis op die eerste dag van die Algemene Kerkvergadering het prof Geyser 'n aanval op die kerk gerig en onder andere na die gebeure in

Kaapstad verwys. Hy het tereg Jongeleen se bedanking as die verlies van 'n belowende student genoem, maar het die bal misgeslaan toe hy byvoorbaat gesê het dat die grootste deel van die gemeente hom gaan volg. Die Engelse pers, waarvan die Sunday Times en CapeTimes die voorbokke was, het die gebeure voorbladnuus gemaak, en ter wille van eie politieke gewin die Broederbond as die sondebokke daarby ingesleep.

Wat seker die hartseerste Nuusbrief was van almal wat ds Brandt oor die twintig jaar aan sy gemeente gerig het, was die een van Mei 1964, nommer 221. Dit het nie die gebruiklike nuus of aankondigings bevat nie; wel 'n paar tikfoute en spelfoute wat nooit voorheen of daarna weer voorgekom het nie. Reeds in die vorige Nuusbrief het hy die kerkraad se besluit om nie 'n tweede predikant te beroep nie bekend gemaak en opgemerk "dat ek soos voorheen alleen die gemeente sal bearbei. Daar is harte wat baie seer voel, my eie hart inkluis." Verder het hy dit toe nie gevoer nie, maar in nommer 221 het hy die hele verloop van sake geskets en as 'n aanhangsel sy brief aan die Weermag om 'n velprediker en enkele ander stukke aangeheg. Die stukke was nodig ten einde die stemming in die gemeente te probeer kalmeer.

'n Skeuring in die gemeente se geledere was reeds 'n voldwonge feit, maar die ware omvang daarvan was vireers nog onbekend. Die eerste aanduiding van wat werklik aan die gebeur was, het gekom in die vorm van 'n snedige en aanmatigende brief wat ds Brandt van Jongeleen se prokureur ontvang het.

Ook aan die kerkraad is 'n soortgelyke brief geskryf. Daarin is die attestate van 67 gemeentelde onmiddellik opgeëis. Dit moes sommer binne enkele dae by die prokureur se kanttoor afgelewer wees, anders word verdere stappe gedoen. Ds Brandt is verder daarvan beskuldig dat hy besig was om "lasterlike aantygings" jeens Jongeleen onder die mense te maak en is beveel om onmiddellik daarmee op te hou.

Vir 'n wyle is daar van twee Ned Herv Gemeentes gepraat en een van die kerkgeboue se sleutels was nog in die besit van Jongeleen. Die agtergeblewe kerkraad het as 'n reaksie op bogenoemde briewe en die skeuring 'n eis om die aflewering van die sleutels deur middel van 'n prokureur gerig. Intussen is veiligheidshalwe ander slotte aan die kerkdeure aangebring ten einde te verhoed dat die skeurgroep dalk besit neem van die kerkgebou.

Die groep van dertien wat die skeuring geïnisieer het, het 'n eie blaadjie genaamd Gemeentenuus no 1, in die tyd die lig laat sien. Daarmee is die planne om 'n eie afsonderlike gemeente te organiseer verkondig en is diegene wat nog nie hulle attestate aangevra het nie van 'n opvraagvorm voorsien. Die opdrag was dat elkeen dit aan Jongeleen of die Werkkomitee, soos die groep hul self mettertyd genoem het, oorhandig. Inderwaarheid kom dit neer op werwing en afrokkeling van lidmate.

Teen Junie daardie jaar het reeds negentig gemeentelede hulle attestate opgeëis. Intussen het die skriba van die Algemene Kommissie, ds PM Smith, ook al 'n besoek aan

Kaapstad gebring om hom te vergewis van al die gebeure. Die Algemene Kommissie het die getuienis wat ingesamel is nog dieselfde aand in oënskou geneem en toe vir Jongeleen oor sy optrede berispe terwyl op verdere verduidelikings van hom gewag is. Rev J Paterson Whyte, die algemene sekretaris van die Presbiteriaanse Kerk in Suidelike Afrika, is ingelig oor die status van Jongeleen en dat hy weens 'n kwessie oor metode en nie as gevolg van leer nie van die kerk gebreek het. Mettertyd is 'n Herderlike Skrywe aan die gemeente van Kaapstad gerig wat hulle tot kalmte en nugterheid gemaan het. Die Algemene Kommissie het andersins nie uit sy pad gegaan om sake in Kaapstad spoedig en vreedsaam te besleg nie.

Hierdie Herderlike Skrywe het slegs probeer om van die gerugte in omloop die nek in te slaan. Behalwe dat die Algemene Kommissie die kerkraad se optrede as in belang van die gemeente bestempel het, omdat "dit vreemd in die Kerk en in stryd met die gees van 'n beroep is dat iemand aan 'n kerkraad opgedring word vir 'n beroep," het dit ook die beskuldigings as sou ds Brandt of enige lid van die kerkraad 'n lid van die Broederbond is, weerlê. Daarbenewens het dit uittreksel bevat uit die notule van die Kuratorium se vergadering waartydens student Jongeleen gelegitimeer is. Hierdie stukke was bedoel om die gemeentelede van die ware feite te voorsien.

Inderdaad het hierdie stukke getoon dat daar indertyd onderlinge spanning tussen student Jongeleen en van die

professore bestaan het. Maar ook dat dit in goeie trou bygelê is. Ook dat hy die registrateur van die predikante-pensioenfonds van sy bona fide gesondheid met 'n mediese sertifikaat moes oortuig aangesien hy voorheen dikwels spesiale eksamens weens ongsteldheid versoek het. Die stukke het ook getoon dat die Kuratorium hom by sy toelating tot die bediening van hulle goeie trou, vergewensgesindheid en seën op 'n vrugbare loopbaan as predikant toegewens het.

Daar was egter ook 'n stuk waarin Jongeleen sy spyt uitgespreek het vir sy versoek aan die hof om beskerming teen die kerk te geniet en dat hy die versoek repudieer omdat hy teen sy sin by die Geyser-aangeleentheid ingesleep is. Trouens, as al hierdie inligting in geheel geneem word, dan kan prop Jongeleen met reg daarop gereken het dat hy, as iemand wat berou gehad het oor sy dade, voortaan met 'n oop gemoed deur al die lidmate van die kerk aanvaar moes word. Dat daar egter diegene in die gemeente van Kaapstad, sowel as elders in die Ned Herv Kerk was wat dit nie met 'n sodanige oop gemoed gedoen het nie, kan eintlik toegeskryf word aan die gebrek aan die nodige kennis asook 'n mate van wantroue. Dit was 'n alombekende feit dat hy destyds die hof om beskerming gevra het - "asof die Kerk uit 'n klomp rampokkers bestaan" - maar nie in dieselfde mate dat hy later daaroor sy spyt uitgespreek en dit toe teruggetrek het nie. As laasgenoemde wel bekend was, sou dit 'n ander klimaat geskep het want juis in die lig van hierdie versoek om beskerming het sy aanhangers die ander gebeure wat sy legitimasie vooraf gegaan het, asook die optrede van die kerkraad van Kaapstad, vertolk as onnodige viktimisasie.

Wat egter ook wel deeglik uit bogenoemde stukke blyk, is die feit dat student Jongeleen 'n baie arrogante houding teenoor sy meerderes ingeneem het. Selfs in sy ootmoedigste oomblik het hy dit laat voorkom asof hy die persoon is wat 'n guns bewys. Hierdie aspek van sy persoonlikheid, vir sover as wat dit uit die beskikbare stukke af te lei is, het in die Kaap eers werklik na vore gekom ná die vergadering van 14 April, maar veral tydens sy afskeidsdiens op die 19de April. Hierna was dit 'n baie opmerklike deel van sy optrede teenoor ds Brandt persoonlik, en veral die Algemene Kommissie.

Jongeleen het aan die Algemene Kommissie, baie op die trant wat M Bijl 'n paar dae te vore al aan hulle in 'n ses bladsye getikte brief geskryf het, geantwoord. Hiervolgens het die fout nie aan hulle kant gelê nie. Jongeleen is 'n onreg aargedoen en die Algemene Kommissie is verkwalik dat hulle die kerkraad se optrede goed vind. Volgens hulle spreek dit van 'n voorafingenome houding by die Kommissie en 'n gebrek aan klaarheid oor die waarheid. Verder is ds Brandt persoonlik vir die gebeure verantwoordelik gehou, veral omdat hy nie op die betrokke kerkraadsvergadering sy stem gebruik het om die aangevraagde gemeentevergadering te reël nie. Die optrede van hom spreek vir hulle van sy agterbaksheid, vyandigheid en verdagmakery. Hulle jarelange vriendskap met hom was 'n illusie. Weens sommige kerkraadslede se diepgewortelde vyanigheid, haat en agterdog kon hulle nie langer die "metodes" van die kerkaaad en die Ned Herv Kerk "tolereer" nie.

Die gewese ouderling Bijl, wat eintlik die hoofrol in hierdie skeuringsdrama vertolk het, het aan ds Brandt 'n tydjie later 'n bitsige brief vol aanvalle, verwyte en dreigemente geskryf. Uit die hoofte en minagtend het hy hom beskuldig dat hy weer onder hulle mense werksaam is en dat hulle dit tog nie op prys stel nie. As voortgegaan sou word met verdagmaking kan verdere gevolge nie uit bly nie, en toe afgesluit met die opmerking dat hy vertrou ds Brandt sien die billikheid van die advies in. Toe die Algemene Kommissie hom oor sy houding en die trant van sy skrywe verkwalik het, het Bijl dit as hul swakheid beskou omdat hulle sy besware nie onder oë kan sien nie. Aan Jongeleen en Bijl was daar nie salf te smeer nie.

Teen Julie 1964 het die getal afgeskeurde lede op 98 te staan gekom terwyl daar 434 oorgebly het. Bykans 'n vyfde van die gemeente is oor na die Presbiteriaanse Kerk. Latere berekenings van ds Brandt het die selfs so hoog as 'n kwart van die gemeente gestel. Dit was inderdaad 'n gevoelige verlies en die onmiddellik nasleep was dat die afbetaling op die gemeente se bouskuld dadelik met die helfte verminder is - ook vanweë die feit dat die Algemene Kerkvergadering sedertdien'n tien persent aanpassing op die predikantstraktement voorgeskryf het.

Aan die Algemene Kommissie het ds Brandt gerapporteer dat die Herderlike Skrywe veels te laat was om nog van enige waarde te kon wees. "Almal is egter baie optimisties en

voel dat die skeuring die agterblywende lede nader aan mekaar gesnoer het," het hy geskryf. "Daar is 'n gevoel van samewerking en ywer in die gemeente soos nog nooit te vore nie." Die toestand was rustig en om te vergoed vir die verlies aan lede, het sommige offergawes sodanig verhoog dat daar aan die einde van die jaar selfs 'n groter inkomste was as die vorige jaar. In September is weer 'n kenmekaar-aand gereël ten einde die goeie gees en saamhorigheid in die gemeente te versterk.

Maar die Sunday Times het die aangeleentheid nie vergeet nie en soveel moontlike munt daaruit probeer slaan. In 'n berig wat op 6 September 1964 verskyn het en wat wemel van halwe waarhede en totale misvattinge, is berig dat Jongeleen weggebreek het oor Artikel III wat apartheid in die kerk afdwing. Ds Brandt sou hom ook gevra het om te bedank en die Algemene Kommissie het geweier om die saak in oorweging te neem.

'n Maand later is op hierdie trant voortborduur en verder beweer dat Jongeleen ordening in die Hervormde Kerk geweier is omdat hy vir prof Geyser getuienis gelewer het Sy afgeskeurde groep het 250 getel wat meer is as die agtergeblewe gemeente. Almal het ook uit eie vrye wil oorgekom terwyl Jongeleen ontken het dat hulle omgehaal is.

In die gemeentelike argief is dit egter opmerklik dat daar van die gemeentelde in die noordelike voorstede was wat vir selfs maande na die skeuring nog gereeld Jongeleen en Bijl

se <u>Gemeentenuus</u> ontvang het ofskoon hulle nooit lede van sy gemeente was nie. In September 1965 is op die kerkraad gerapporteer dat Jongeleen en sy "trawante" weer in die gemeente "aan die knoei is" en kerkraadslede is op hulle hoede gestel dat hulle lede afgerokkel word. Alhoewel daar met verloop van tyd nog huisgesinne was wat na Jongeleen oorgegaan het en waarvan hy persoonlik die attestate opgevra het, gewoonlik met die eis om dit so spoedig moontlik of onverwyld aan te stuur - en dit dan met rooi onderstreep - het dit egter geensins betekenisvolle afmetings aangeneem nie. Trouens die volgende jaar se sensus het, ten spyte van die skeuring, 'n totale groei in die gemeente weerspieël.

Jongeleen is in September 1964 amptelik tot die Presbiteriaanse Kerk as predikant toegelaat en georden. Daarmee het hy en sy ondersteuners hul doelwit bereik en voortgegaan om 'n Afrikaanse gemeente van die kerk uit te maak. Op 'n tydstip is selfs gedink aan kerkbou, maar die gemeente was nie besonder groot nie al was hulle aktief en toegewyd.

Die feit dat Jongeleen en Bijl van elke brief wat hulle ontvang of gestuur het afskrifte aan 'n rits persone en instansies gestuur het, het later 'n negatiewe uitwerking gehad. In April 1965, 'n jaar na die afskeiding, het die bestuur van die Hervormde Emigratie Commissie te Rotterdam aan ds Brandt geskryf dat hulle kennis geneem het van die bestaan van twee Afrikaanssprekende gemeentes van die Ned Herv Kerk in Kaapstad, naamlik die van ds Brandt en die van

die Presbiteriaanse Kerk. Hulle voel hul ook verplig om voortaan alle voornemende Protestantse emigrante op die feit te wys ten einde hulle te help om hulle geestelik tuis te laat voel by hul aankoms in Kaapstad. Die finale keuse sal aan die emigrante self oorgelaat word.

Op daardie brief het ds Brandt skerp gereageer. Hy het toegegee dat die gebeure ná 'n vreedsame en vriendelike samewerking van agtien jaar soos 'n bom in die gemeente gebars het en vir almal 'n skok was. Maar die feit dat die Hervormde Emigratie Commissie nou emigrante wil aanbeveel na kerkorganisasies buite die Hervormde Kerk vind hy heel interessant. "Dit is seker 'n uitloop van die ekumeniese beweging wat tans in Nederland heers," het hy opgemerk.

Dan gaan hy voort om daarop te wys dat daar in Kaapstad, behalwe die Hervormde Kerk, ook nog Afrikaanse gemeentes van die Rooms Katolieke Kerk, die Apostoliese en Jehowa Getuies is. Daarbenewens is daar talle NG en Gereformeerde, Metodiste en Congregational gemeentes waar immigrante ewe goed tuis kan wees buite die Hervormde Kerk. "As u dieselfde geleentheid aan elke Suid-Afrikaanse Kerkgenootskap wat graag immigrante in hulle gemeentes wil ontvang wil gee (want dit sou onbillik wees om net één gemeente buite die Hervormde Kerk te begunstig) sal die gevolglike bundel (verwelkomingsbriewe van elkeen) seker werlklik daarin slaag om die immigrante te laat besef dat ons 'n land is wat probeer om die Christendom te bevorder."

# HOOFSTUK AGTIEN

## WERKSAAMHEDE

So tussen die hoofgebeure deur van kerkbou, bouskuld betaal en gemeenteskeuring, het baie van die gemeente se werksaamhede eintlik nog voortgegaan en is dit miskien by tye vir 'n wyle op die agtergrond geskuif maar nooit uit die oog verloor of verwaarloos nie.

Soos deur die Algemene Kommissie verwag, het die gemeente gereeld die deurkollektes van Pinksterdag vir die Raad van Evangelisasie van die nie-blanke volke afgestaan en benewens die heffing ook op die gemeente 'n beroep gedoen om persoonlike bydraes vir die saak te doen. Die belangrikheid asook die noodsaaklikheid daarvan is wel deeglik besef en onderskryf. Die gemeente het ook uit sy eie geledere sendingwerk in die Teringhospitaal in Brooklyn ondersteun en daadwerklik bevorder. Afgesien hiervan is 'n geleentheid geskep vir die vertoon van 'n rolprent asook 'n lesing oor evangelisasiewerk deur die Worldwide Evangelization Crusade in Vietnam. Maar wat evangelisasie in sy breedste sin betref, het die gemeente en kerkraad reuse werk verrig om honderde Nederlandse immigrante in hulle nuwe tuiste in 'n kerk en gemeente geanker te kry. Vir die handvol werkers waarmee hierdie taak in Kaapstad aangepak is, kan die resultate kwalik afsteek by die Ned Herv Kerk in sy totaliteit of enige ander gemeente van ander kerke se evangelisasieprojekte wat andersins so maklik in die kalklig kom.

Die gemeente het sedert sy aanvang oor al die jare heen met een belangrike probleem te doen gehad, naamlik sy uitgestrektheid. Dit het op velerlei wyses nadelige invloede gehad. Een daarvan was dat die jeug van die gemeente altyd in die posisie verkeer het dat hulle moeilik die werklike genot van 'n aangename gemeentelike gemeenskap kon smaak.

Afgesien van die Sondagskool of jeugkategete wat eers in die kerksaaltjie en later in die nuwe kerkgebou opgerig is, was dit nie vir almal moontlik om dit te kon bywoon nie. Daarom is in die sestigerjare Sondagskole op 'n wyksgrondslag in Parow en selfs in Da Gamapark aangepak. Hiervan was die een in Parow maklik die suksesvolste omdat dit vir meer mense bereikbaar was. Tog het dit nie verhoed dat baie Hervormde kinders in NG Kerke tereg gekom het nie.

In 1959 het die Sondagskool 'n filmprojektor aangeskaf om met films die kinders beter te onderrig. In die sestigerjare is die onderwysers selfs op 'n tydstip afgerig hoe om hulle klasse interessanter en sinvoller aan te bied.

Tog was daar allerlei probleme wat die werksaamhde aan bande gelê het. Omdat die moederskamer ook as 'n klaskamer gebruik is, het dit beteken dat met doopdienste die kinders maar by hul ouers moet gaan sit. Baie ouers het in elk geval hul kinders na die eredienste gebring en nie na die Sondagskool nie in 'n tyd toe dit as 'n noodsaaklikheid gesien is dat kinders eerder in 'n Sondagskool moes wees.

Seker een van die mees positiewe opvoedkundige aktiwiteite van die Sondagskool in die jare was hul jaarlikse kersboomfunksie. Nie soseer die funksie as sodanig nie, maar die feit dat die kinders aangemoedig is om eerder geskenke daarheen te bring vir die minder bevoorregtes, wat in hospitale en elders, is as om te verwag om self iets onverdiends te ontvang.

Op 4 April 1955 is 'n Ned Herv Jeugvereniging in die gemeente gestig wat op allerlei wyses die jeug van die gemeente positief probeer betrek het. In daardie jare het in die stedelike gemeenskappe baie negatiewe neigings onder die jeug sy kop uitgesteek. Bendes, eendsterte en ruk-en-rol musiek het van tyd tot tyd van gedaante verwissel maar 'n bron van kommer gebly. Daarom was kerkjeugverenigings 'n vorm van teenvoeter.

Rolprentaande debataande, konsert en waatlemoenfeeste asook vleisbraai, bergklim en uitkamp was aan die orde by sodanige byeenkomste. Vasvra-kompetisies onderling teen die kerkraad en sustersvereniging was van die variasies op die temas. Versoeke om gereelde jeugdienste is meermale in 1957 gerig en aan die gedagte is vir 'n tydlank geskaaf. Dog 'n jeugvereniging het sy ontstaan, bloei en sy verdwyning. Die een oomblik blom dit nog, die volgende bestaan dit nie meer nie. So is in Junie 1962 vir die derde keer 'n Jeugvereniging opgerig. In die lewe van so 'n vereniging was die nie soseer die aantal lede nie, maar die entoesiasme, die leiding van die bestuur en te oordeel aan die voort-

durende oproepe dat die kerkraad meer belangstelling in hul bedrywighede moes toon, dan ook die meelewing van die gemeente. As van die vonkproppe ontbreek loop dit mank, luier 'n tydlank en kom stil-stil tot stilstand. Soos toe daar in Februarie 1964 gerapporteer is, dit bestaan nog net in naam.

'n Reuse krag skuil in elke gemeente se skoner geslag. Of enige NHSV van 'n gemeente al ooit na volle waarde geskat of beoordeel is, raak 'n vraag wat 'n mens sidder om te wil beantwoord. Met 'n koekpan en pannekoektafel is menige gemeente se lewensduur verleng, se kerkgeboue betaal, en 'n traktement nagekom. As Napoleon gereken het dat dit net 'n leër is wat op sy maag loop, was dit omdat hy nog net nie 'n lid van 'n Hervormde gemeente was nie. Maar afgesien van daardie sy van die Sustersvereniging se bedrywighede doen hulle andersins ook kostelike werk. In Desember 1960 het die gemeente se susters oues van dae en siekes in hospitale gaan besoek. Van tyd tot tyd is uitstaande opbouende lesings en praatjies gehou. In Oktober 1963 is hulle byvoorbeeld deur ds Gerrit Bruwer ingelig oor die Bybel oor die eeue heen. Toe die Sustersvereniging in 1964 sy mondigwording kon vier, is 'n beroep op lede en belangstellendes gedoen om hulle geskenke aan die vereniging in die vorm van glase, koekvurkies, handdoeke vir die waskamers, droogdoeke vir die kombuis, ens te bring. Dit alles was noodsaaklike artikels by huweliksonthale en ander funksies.

Wat die arbeid van die kerkraad betref, is dit nie so maklik

om dit na waarde te skat nie. Oor al die ander verenigings se bedrywighede word aan die kerkraad gerapporteer en oordeel hulle gewoonlik daaroor as buitestaanders, Maar oor hul eie werksaamhede is daar nie 'n soortgelyke oordeel nie, behalwe wat uit eie geledere na vore kom.

In 1958 is daar vir die eerste keer pertinent van die gebrekkige kerkbesoek van die kerkraad melding gemaak. Eers weer in 1965 is pertinent daaroor gekla. Die enkelinge wat by tye slap laat lê het, is op broederlike wyse vermaan en aangemoedig. Om hul bearbeiding in die wyke te koördineer is in 1958 gekom met die gedagte om 'n verslagboekie te ontwerp waarin al die nodige gegewens oor elke gemeentelid aangeteken word. Dit het oor die jare geblyk 'n besondere hulpmiddel en verbetering te wees. Met 'n mate van gemeenskaplike toesig oor elke lid van die kerkraad, gepaard met die nodige aanmoediging, bystand en berisping, is die individuele werksaamhede van elkeen opgeskerp. Diegene wat hul taak verwaarloos het, is aangespreek om die ketting weer te laat span of om die juk af te werp.

Hierdie onderlinge kameraadskap binne die kerkraad bepaal tot 'n groot mate die suksesvolle uitvoering van sy taak. Vanaf 1969 het die gebruik posgevat om maandeliks op 'n vasgestelde dag kerkraadsvergadering te hou eerder as om van tyd tot tyd of na mate dringende sake dit vereis het. Die gereelde vergaderings stel 'n hoë eis aan elkeen wat tot die kerkraad verkies word maar dit vergemaklik die hele bedryf van die gemeentelewe. Voortdurend lê die vinger dus op

die pols en die koors kan dadelik gemeet word. Die offergawes word gereelder afgedra, die samehorigheid ontwikkel sterker en gouer en die werk is ligter.

In 1960 is vir die eerste keer 'n lid tot die kerkraad verkies vir die persone wat elke jaar met die Parlementsitting in die Kaap is. Ook is kerkraad vir die militêre kampe verkies. Onderskeidelik was die eerstes: broeders Dreyer en GD Roelofse.

Aan die einde van die jaar het die kerkraad gewoonlik 'n vleisbraai by die pastorie gehou wanneer elkeen sy eie vleis saamgebring het. Hierdie geleenthede was bevorderlik vir die spangees. In die loop van 1962 is ook groepshuisbesoeke op die proef gestel om die onderlinge bande tussen gemeentelede aan te moedig, maar die gedagte wou nie dermate inslag vind nie. Tog is dit 'n onomstootlike feit dat die gemeentelike geesdrif en saamhorigheid sy sentrum en krag vanuit die kerkraad ontvang. Die waarheid van die stelling is heel duidelik weerspieël deur die gebeure rondom die afskeiding van die Jongeleengroep toe gemeentelede hulle kerkraadslede se voorbeeld gevolg het.

Kerkraadslede word maklik verkwalik omdat hulle nie altyd daar is of so optree soos wat die gemeente dit graag sou wou hê of sien nie. Tog is hulle dikwels verantwoordelik vir dinge wat die gemeente nie eers van bewus is of ooit opmerk nie. Baie kerkraadslede het meer as een keer uit eie sak sekere benodighede geskenk, rekeninge betaal of

self die werk kosteloos gedoen. Diakonale werk geskied meestal sonder dat daarvan 'n ophef gemaak word or eers aangeteken word.

Sedert die inwyding van die kerkgebou van Kaapstad was dit gebruiklik om aan elke paar wat in die kerk trou 'n Bybel as 'n geskenk te gee. Soos een paartjie in 'n bedankingsbrief dit uitgedruk het: "U geskenk het ons aangenaam verras. Ons hoop dat dit ons steeds tot 'n beter lewenswyse sal aanspoor."

Die kerkraad moes ook na ander eksterne sake omsien. Van tyd tot tyd het sektes propaganda onder gemeentelede gedoen, soos in Augustus 1957 toe gerapporteer is oor die werksaamhede van die Gereformeerde Kerk onder Hersteld Verband. Ook veral in 1963 toe die Jehowa-getuies bedrywig was. Hulle taak is veral vergemaklik weens die verspreidheid van die gemeentelede en die gevolglike probleme om gereelde bearbeiding sowel as om te onderhou. By sulke tye is swaar op ds Brandt geleun om hulp en leiding. Hy is gewoonlik versoek om spesiale dienste te hou waarin hierdie mense se anderse siening van die Bybel verklaar en beoordeel kon word soos dit die geval was in 1963. Dit desnieteenstaande het daar tog by geleentheid huisgesinne die gemeente verlaat maar gelukkig was dit die uitsondering.

# HOOFSTUK NEGENTIEN

## INSTORTING EN WAARDERING

Die stof het al gaan lê nadie skeuring in die gemeente toe ds Brandt na afloop van die erediens op Sondagoggend 19 Januarie 1965 aangekondig het dat hy wil aftree. Hy het die kerkraad om 'n jaar se onbetaalde verlof gevra voordat hy uittree, want sy gesondheid verhinder hom om sy volle krag aan sy werk te wy. Hy het geweldige hoofpyne gekry wat vir dae aanhou en gepaard gaan met maagkrampe. Dit het hom verhinder om te werk - klaarblyklik was dit 'n senuweeaandoening. Die tyd het dus aangebreek dat 'n jonger man moes oorneem. Hy het voorgestel dat die kerkraad vir dr AJG Dreyer van Newcastle beroep omdat hy as die regte persoon geag is. Laasgenoemde kon hom tydens sy verlof ten volle in die gemeentelike arbeid inwerk en wanneer die verlof verstryk het, kon ds Brandt naas die nuweling die plek van 'n deeltydse hulpleraar inneem.

Alhoewel die tekens van die tyd reeds daar moes gewees het vir hulle wat daarna gesoek het, was dit nietemin 'n skokaankondiging. Dit is te wagte dat die kerkraad hiervan met leedwese sou kennis neem, soos ouderling Broodryk dit raak uitgedruk het: "In Kaapstad is ds Brandt die Hervormde Kerk, en ons kan nie bekostig om die bande geheel te verbreek nie."

Hierdie aankondiging was om verskeie redes seker ook nie heeltemal onverwags nie, alhoewel daar dalk eerder verwag kon gewees het, dat hy 'n beroep na elders sou aanvaar. En tog, toe hy 'n maand of wat later 'n beroep na die gemeente Noordelike Pretoria ontvang het waarvan die traktement en ander voordele veel beter was as wat hy oor al die jare

in Kaapstad gehad het, moes hy dit toe weens sy gesondheidstoestand van die hand wys. 'n Beter traktement sou hom enigsins vergoed het vir die jare van toewyding en selfopoffering in Kaapstad.

In Junie 1952, toe die Kaapstadse gemeente nog geworstel het om op eie bene te kom, het die skriba namens die kerkraad aan die Algemene Kommissie verduidelik waarom hulle nog voortgesette finansiële hulp van elders benodig. Ds Brandt was toe reeds meer as sewe jaar hul predikant en desondanks het hy nog veel minder as 'n gewone vakman verdien. Op die tydstip het die traktement, wat Kaapstad gesukkel het om ten volle na te kom, nog ver te kort geskiet. Sy inkomste is by die geleentheid vergelyk met die van 'n jong toetredende predikant in 'n Transvaalse gemeente en ds Brandt se traktement was selfs £20 minder. Ook sy motortoelaag was £220 laer terwyl hy geen lewenskoste toelaag ontvang het nie teenoor die £300 wat hy behoort te gekry het. Die kerkraad kon hom slegs £120 vir die gebruik van sy huis as 'n pastorie vergoed teenoor die £360 waarop hy geregtig was. Waar die Transvaalse predikant huisbelasting vryspring, moes ds Brandt uit sy eie sak £40 betaal benewens sy eie telefoonrekening, water en elektrisiteit. Boonop het alle koste in verband met die opstel en verspreiding van die Nuusbrief uit sy sak gekom en het hy voortdurend verseg dat die gemeente daarvoor bydra. In totaal het 'n predikant wat op die tydstip sy amp in Transvaal aanvaar het £1680 per jaar ontvang teenoor ds Brandt se karige £780.

Inderdaad is sy traktement wel by tye aangepas, soos aan die begin van 1956, maar selfs toe was dit nog ver benede die minimum wat die Algemene Kommissie voorgeskryf het. Ten einde hom op hierdie peil te bring, moes die Algemene Kommissie verdere hulp aan die gemeente verleen. Vir twee jaar is dit toe volgehou waarna die Algemene Kommissie nie meer kans gesien het nie en Kaapstad self die las moes dra. So het dit toe voortgegaan totdat hy sy uittrede in 1965 aangekondig het - met 'n vooruitsig van 'n jaar sonder inkomste en daarna 'n karige pensioen.

Ds Andries Brandt se waarde as predikant in Kaapstad kan moeilik beoordeel word sonder om die aandag te vestig op die skat van menslikheid wat opgesluit lê in die gemeenteblad wat bekend gestaan het as die Nuusbrief. Die eerste brief, 'n volle getikte bladsy, het in September 1945 verskyn en twintig jaar en vier maande later het die laaste nommer van hom, no 239 sy lessenaar verlaat. Elke maand, met die uitsondering van een, het hy met sy gemeente gesels. Soos hy dit in nommer 106 van Junie 1954 uitgedruk het:

"Elke maand, wanneer ek die adresse opplak of skryf op hierdie nuusbriewe, dink ek aan elkeen van u. Sommige het ek lang laas in die Kerk gesien; anders is vol belangstelling. Sommige het moeilikhede en met andere het ek gedeel in hulle vreugde. Dit is vir my onmoontlik om u almal so dikwels op te soek as ek graag wou, maar ek wil u laat weet dat ek aan elkeen van u dink. Hierdie nuusbrief is aan die Gemeente as 'n geheel gerig, maar ook

aan elkeen van u persoonlik. Daarom sal ek bly wees as u dit as 'n persoonlike brief wil beskou, en dat dit nie net deur een maar deur al die lede van u huisgesin gelees word."

Of soos wat hy dit in nommer 131, Julie 1956 uitgedruk het:

"Wat beteken die Nuusbrief?... Dit beteken dat ek elke maand by my skryftafel gaan sit en aan u 'n persoonlike briefie skryf, ongeveer as volg: Liewe mev en mnr Panderen, Jan en Mien, Baie dankie vir die kennisgewing van die geboorte van Petrus voorverlede Donderdag. Ek wil julle graag gelukwens met die nuwe boetie en hoop dat hy 'n groot seën vir julle almal sal wees. Oor twee maande is dit Doopsondag en as julle dan die babatjie wil bring, is julle baie welkom. My vrou het die sokkies vir die basaartafel ontvang en sy sê baie dankie. Gee asseblief ons beste groete aan Flippie as julle weer aan hom skrywe, die ouderling vertel my dat hy na Rhodesië verhuis het. Alles van die beste, van A.B."

En van die ander voorbeelde was:

"Geagte mev en mnr Swanepoel, Dit is nou ses maande dat ek u laas gesien het. Die diaken sê dat hy in Januarie en Februarie by u was maar daarna het u verhuis en hy kon u nie vind nie. Verlede week het ek self na u kom soek en na groot moeite het ek van u skoondogter uitgevind dat u nou vyf strate van die kerk af woon. My vrou en ek hoop om u binnekort weer op te soek, maar wil u nie intussen weer kerk toe kom nie? Die Evangelie word elke

Sondag daar verkondig ..."

Ons slaan 'n ander een oor en lees dan:

"Geagte mev Draadwerk, U ouderling vertel my dat u aan hom gesê het dat u nooit die predikant sien nie. Ek stem volkome met u saam; ek sien u nooit nie! Nou skryf ek aan u om te sê dat ek elke Sondagoggend om 10.30 te sien is in die kerk, en die tweede en vierde Sondae van elke maand in Parow waar u woon. Ek wil u baie graag sien want ek het geestelike voedsel om aan u te gee. Vriendelike groete van A.B."

In hierdie gees het ds Brandt al sy Nuusbriewe geskryf al was dit dan net meer formeler en soms saakliker. Maar in elkeen het sy menslikheid gespreek, soos hierdie twee juweeltjies kan getuig:

"Nuusbrieftyd is altyd vir my 'n moeilike tyd want dit herinner my aan my onvervulde pligte. Ek plak en skryf een vir een die adresse op en terwyl ek daarmee besig is dink ek aan elkeen van u. Daar is soveel mense wat ek moet opgesoek het, maar ek kon net nie sover kom nie omdat ander pligte roep. Sommige het blydskap ondervind en ek het u nog nie gelukgewens nie; andere het siekte gehad en ek was nog nie by u nie. Dit spyt my. Sommige het gereeld kerk toe gekom maar in die laaste tyd verslap en ek het nog nie kon vra waarom u belangstelling afgekoel het nie. Sommige het ek baie lank laas gesien, óf in die kerk óf by u huis, andere sien ek dikwels in die kerk en sou u graag kom vertel hoe ek u trou waardeer

maar dit sal miskien ses maande duur voordat u aan die beurt kom. So sien u hoe ek skuldig voel, maar deur die groei van die gemeente kan dit nie anders nie. Ek hoop dat u van u kant ook 'n bietjie skuldig sal voel en gevolglik u bande met die kerk nouer trek. Eerskomende Sondag hou ek 'n gewone diens. Dit is nie doop of belydenis of uitsaai nie - net gewone Evangelieverkondiging. Wil u nie kom nie?"

Of soos die een:

"Eintlik mag ek daar niks van weet nie, maar as redakteur van die Nuusbrief is ek gevra om die volgende aan u oor te bring; Die Kerkraad en die Sustersvereniging nooi die hele gemeente na 'n gesellige onthaal in die YMCA op Vrydag 25 Februarie 1955 om 8 uur nm. om die tienjarige verblyf van ds en mev A Brandt te vier."

By hierdie geleentheid is 'n geskenk, blykbaar kontant, aan hom gegee en in die volgende Nuusbrief het hy gemeld dat hy 'n deel daarvan gaan gebruik om 'n afrolmasjien mee te koop waarmee hy juis die maandelikse Nuusbrief kon afrol. Die April 1955 uitgawe was dan ook die eerste wat hy hierop afgerol het.

Ds Brandt se meelewing met sy gemeente, die gemeente se prestasie en sy teleurstellinge kom ewe op 'n menslike wyse in die uitgawes van die Nuusbrief na vore. Soos in Februarie 1956 toe hy na die vorige jaar se finansiële verslag verwys het: "Dit is 'n verslag om oor te juig!" Vir die eerste keer vanaf die stigting van die gemeente in 1940 het ons self al ons onkoste gedek en ook iets

oorgehou."

Of soos in Augustus 1963 toe hy terug gekeer het na 'n uitgebreide oorsese reis: "Oos Wes Tuis Bes. Dit is goed as 'n mens so voel na 'n oorsese vakansie."

Maar opvallend, almal wat bevallings gehad het, gedoop, belydenis gedoen, in die huwelik getree het of sterfgevalle in die gesin gehad het, het hy maandeliks in die Nuusbrief of mee gesimpatiseer óf hulle daarin gelukgewens. Tog, toe sy eie moeder, mev Johanna (Van Warmelo) Brandt in Januarie 1964 dood is, het hy nooit haar naam in die betrokke paragraaf vermeld nie. Slegs op 'n los blaadjie is die gemeente van haar begrafnis kennis gegee.

Alhoewel die gemeente van Kaapstad nooit in al ds Brandt se stoflike behoeftes, of dit wat sy ander kollegas elders geniet het kon voorsien nie, het dit by die gemeente nie aan bewondering, dankbaarheid en eerbied teenoor hom ontbreek nie. By geleentheid van sy afskeid van die gemeente om 'n uitgebreide oorsese reis te onderneem is hy en mev Brandt saam staande die seënbede toegesing. Die susters het daarvan 'n geleentheid gemaak deur verversings voor te sit en die hele gemeente wat deur die kerkraad spesiaal vir die diens opgekommandeer is, het 'n kans gekry om die egpaar persoonlik te groet.

Tydens sy afwesigheid op sy toer deur Europa, het hy hulle op hoogte gehou van sy bewegings en sy ervarings. Sy afwesigheid het veroorsaak dat die kerkraad 'n fondsinsamelings-

aksie op tougesit het om by sy terugkeer 'n nuwe motor vir hom te koop. Hierdie poging is deur ds JH Naude, een van die twee predikante wat kom aflos het, as 'n lofwaardige onderneming beskryf en hy het aanbeveel dat hulle dit aan ds Brandt moes skenk weens sy jaarlikse besparing aan die gemeente omdat hy talle voordele van 'n predikant nie geniet nie.

Die motorfonds het aanvanklik pragtig tot by die drie honderd pond kerf geklim, maar toe sonder brandstof geraak. Toe ds Brandt haas sou terugkeer is besluit om die ingesamelde £314.1.0. aan hom te skenk om dan self 'n motor op huurkoop aan te skaf. Hul aanbod is met dankbaarheid aanvaar.

Gedurende Januarie 1951 was ds Brandt na die halfeeufeesvieringe van die gemeente Oos-Afrika genooi omdat hy by twee vorige geleenthede 'n tydlank daar werksaam was en in 1959 ook hul nuwe leraar bevestig het. Soos in 1945 die geval oor die radio was, het hy na sy terugkeer in 1961 ook aan die gemeente lesings en praatjies, toegelig met sy "kleurplaatjies" wat hy geneem het, oor sy besoek aldaar gelewer. Dieselfde het ook gebeur toe hy in Januarie 1962, weens 'n afskeidsgeskenk van die kerkraad, 'n ekstra draai in Israel kon gaan maak op pad na Europa.

Toe ds Brandt op 1 Februarie 1965 die Algemene Kommissie ingelig het oor sy aftrede en die beroep aan dr Dreyer, het hy daarop gewys dat die gemeente van Kaapstad 'n eie

besonderse karakter dra. Dit is 'n stadsgemeente maar het 'n uitgestrekte gebied beslaan wat tot sy nadeel was omdat dit tydrowend was om te bearbei. Dit is 'n gemeente wat eintlik nie lank sonder 'n vaste predikant kan bestaan nie anders lei dit tot belangeloosheid en afval. Daarbenewens het dit werk vir meer as een predikant gebied. As die Algemene Kommissie dit sou goedkeur sou hy as tweede predikant in 'n deeltydse hoedanigheid met slegs 'n gedeeltelike vergoeding wil aanbly. Maar vireers wou hy 'n jaar se verlof hê om aan te sterk.

Dr AJG Dreyer het onmiddellik laat blyk dat hy die beroep na Kaapstad gunstig oorweeg, maar hy het op sy beurt gevoel dat daar verpligtinge in Newcastle was wat hy eers sou wou afhandel alvorens hy hulle wil verlaat. Hy het dus te kenne gegee dat hy nie voor Augustus 1965 in die Kaap kon wees nie.

Alhoewel aan ds Brandt in Januarie 1965 alrees 'n verligting van sekere verpligtinge toegestaan is en hy op sy beurt bereid verklaar het om nog voort te gaan totdat sy opvolger kom, is hierdie reëling toe verleng tot Julie. Maar teen Junie het dr Dreyer laat weet dat alles nog in die weegskaal is en dat hy moontlik eers in Desember sal arriveer. Weer eens het ds Brandt hom bereid verklaar om nog voort te gaan indien gewone verlof hom intussen vergun word wat ook nie geweier is nie. Teen Desember was mev Dreyer ongesteld sodat die datum van aankoms uiteindelik tot einde Februarie 1966 verskuif is.

Op 15 Maart 1966 het ds Brandt eindelik aan die einde van sy werksaamhede gekom. Hy was toe een en twintig jaar in die gemeente werksaam en het 'n ruskans verdien. Sy jaar onbetaalde verlof het in werking getree waartydens hy weer 'n besoek aan Europa gebring het. Teen Augustus 1967 het hy weens gesondheidsredes om vervroegde emeritaat aansoek gedoen. Dit het op 1 Oktober daardie jaar in werking getree en die eerste Sondag van Desember het hy sy afskeidsdiens gehou.

# HOOFSTUK TWINTIG

## HEROPBOU

Dr en mev Dreyer het in Augustus 1965 'n besoek aan Kaapstad gebring en op die 15e albei die eredienste waargeneem. Dit was hul eerste kennismaking met hul nuwe gemeente al was hulle nog nie amptelik in die gemeente nie. Onder andere het hulle ook na die nuwe pastorie te Boston, Bellville kom kyk. Dit was die eerste pastorie wat die gemeente aangekoop het en alhoewel andersins heeltemal doelmatig en waardig genoeg, het die Dreyers dit te klein vir al hul meubels gevind. Gevolglik moes dit weer van die hand gesit word en 'n nuwe, die keer Vaalweg 8, Milnerton is aangekoop. Laasgenoemde was wel duurder maar uit die ander een is 'n geringe wins gemaak terwyl die kerkraad bereid was om die groter las te aanvaar.

Amptelik is dr Dreyer weer op 18 Januarie 1965 beroep en selfs voor sy aankoms in die Kaap het die Ring van Kaapland hom tot Superintendent van Sondagskole verkies. Sy bevestiging het op 17 April plaasgevind en is waargeneem deur ds TFJ Dreyer. Hiermee het die vaderlike sorgsaamheid wat ds Dreyer ten tye van sy skribaat van die Algemene Kommissie ten opsigte van die gemeente van Kaapstad uitgeoefen het, op sy naamgenoot oorgegaan om hierdie besondere band voort te sit. En dit was 'n goeie oorplasing.

Reeds die vorige jaar toe ds Brandt nog in die tuig was, maar eintlik onthef was van huisbesoek en talle van die ander leraarsverpligtinge, het daar al stemme opgegaan dat

die gemeente se bywoning van die eredienste nie na wense was nie. Trouens teen die tyd dat dr Dreyer in die Kaap aangekom het, was die gemeente in 'n ware vervalle toestand.

Op die eerste kerkraadsvergadering, twee dae na sy bevestiging, het dr Dreyer dit die kerkraad op die hart gedruk dat hy gekom het om te werk. Elkeen se samewerking sou egter onmisbaar wees. Vir hom is die Evangelie die enigste maatstaf en wel in ooreenstemming met die praktiese toepassing van die Kerkwet. Van die kerkraad word verwag om sy taak van toesig uit te oefen en te bid om 'n eendragtige gees van geloof in Christus Jesus.

Dr Dreyer het ook gevra dat hy en sy gesin in die gemeente aanvaar sal word - die pastorie staan vir almal te alle tye oop en nie slegs deur uitnodiging nie. Waarop ouderling La Grange dr Dreyer 'n welkomswoord en die blydskap van die kerkraad betuig het vir sy besluit om te kom. Namens sy mede kerkraadslede het hy hul heelhartige steun beloof.

Tot 'n baie groot mate is hierdie woordbetuiging blote formaliteitjies wat ons beskawing oor die eeue verfyn en noodsaaklik gemaak het. Maar lees dit gerus weer. Daarin lê nie net 'n filosofie opgesluit nie, maar die lewenskode van iemand wat sy lewe in alle erns en met volle oorgawe aan die kerk van sy vadere sou wy. En alhoewel die ouderling uit die diepte van sy hart en met die beste oortuiging van sy gemoed 'n belofte namens sy mede broeders gemaak het, was dit seker nie sy skuld dat die wel deeglik deur vele

in die toekoms nie ten volle uitgeleef sou kon word nie. Die positiewe is egter dat daar dalk meer was wat wel hul kragte met eweveel oorgawe ingespan het met die trek en stoot van die gemeentelike wa. Dit is die kern van die verhaal in wat as die derde fase van die geskiedenis van die gemeente van Kaapstad genoem kan word.

Van die eerste take wat dr Dreyer op hom geneem het, was om die huisgesinne te gaan besoek wat begin afdwaal het asook die wat twyfelaars geraak het. Van hulle was daar ongelukkig baie en daarom het hy eers later met die algemene kennismaking begin.

Hierdie besonderse take is met volle oorgawe aangepak. Vyf maande later het hy reeds nege duisend myl (14400 km) afgelê gehad terwyl sy jaarlikse kwota maar vir tien duisend voorsiening gemaak het. Hy het dienste sowel as huisbesoek in Stellenbosch en in Saldanha gaan hou. Op elke uithoek van die gemeente het hy sy draai gaan maak om die los drade op te tel sodat daar eendragtig saam getrek kon word.

In Akasiapark is vir die eerste keer kerkraadslede verkies - as ouderling die eertydse predikant en, sedert sy toetrede tot die politiek, een van die gereeldste kerkbesoekers, broeder TNH Janson, tans bekend as mnr Punt Janson, die Minister van Nasionale Opvoeding; en as diaken dr De Loor. As ouderling vir Milnerton is senator TFJ Dreyer verkies.

'n Ander aspek wat dringende aandag in die gemeente geverg

het, was die finansiële posisie. Reeds voor dr Dreyer se aankoms, in Februarie 1966, toe die finansiële verslag behandel is, het die kommer al sy kop uitgesteek. Daar is vir 'n bykans R1400 te kort begroot en wat ontstellend was, is dat toe daar gekyk is oor hoe die gemeente aan sy inkomste gekom het, het dit opgeval dat daar 298 huisgesinne was. Hiervan het 19 gedurende die jaar geen bydraes gegee nie terwyl 21 gesinne tussen R21 en R50 per maand gegee het. Die res was iewers tussenin.

Op sy eerste kerkraadsvergadering het dr Dreyer op die ouderlinge die beroep gedoen om 'n spesiale oproep tot die gemeente te rig. "Vat aan 'n man se beursie en jy vat aan sy siel" het hy as 'n waarheid aan hulle voorgehou en hierna het hy dit nog dikwels herhaal. Bydraes moes offergawes heet, het hy beveel en die diakens moes ook help om die lidmate so te oorreed dat hulle hul offergawes verhoog. Om hierdie taak doeltreffend uit te voer is die gebrek aan kerkraadslede stelselmatig uitgewis - altans vir sover dit wel prakties moontlik was. Veral in die buitewyke van die gemeente was daar lede wat vir maande nie besoek is nie juis vanweë die gebrek aan kerkraad.

Hierna het dr Dreyer met 'n stelselmatige bearbeiding van die kerkraad begin. Hy het die gebruik gehad om voor elke vergadering eers 'n kort inleidende gesprek, preek, praatjie, voorligting of wat dit ookal genoem kan word, met hulle te voer. In Junie 1966 was dit byvoorbeeld oor die huisbesoek as taak wat beklemtoon is. Elkeen moes

hierdie verantwoordelikheid met 'n biddende hart opneem en deurvoer.

Die resultaat was ongelukkig wisselvallig. Flink kerkraadslede het die leiding as genoegsame aansporing geag, soos broeder DJ Hattingh wat in November 1966 gevra het om die wyk Ysterplaat te kry "om daar 'n bietjie lewe in te blaas." Ander het die werklike noodsaaklikheid daarvan nog nie ingesien nie.

Maart 1967 het diaken Moolman, wat moes bedank weens sy verplasing gerapporteer dat daar nog talle lede is wat nooit gereeld besoeke ontvang nie. Nog 'n diaken het te kenne gegee hoeveel werk daar vir kollektante en diakens is en al die verwaarlosing geskied ten koste van die gemeente. Toe dr Dreyer hierop 'n opmerking gemaak het en die skriba skerp met 'n protes reageer was die vet vir wyle in die vuur. Nie net is die kerkraad opnuut op hul belofte voor die kansel by ampsaanvaarding herinner nie, maar by die volgende vergadering het dr Dreyer uit die Bybel voorgelees oor die taak en plig van die kerkraad. Terselfdertyd het hy lektuur oor die verskillende ampte onder hulle aandag gebring. Tydens die daaropvolgende vergaderings is die ampspligte by herhaling behandel en praktiese handleidings is aan elkeen gegee. Sodoende het elkeen geweet wat van hom verwag word terwyl die verskillende aspekte van die kerklike tug ook mettertyd onder die aandag gekom het.

Ook op allerlei ander wyses is die kerkraad se werksaamhede opgeknap. Die noordelike voorstede, wat maar steeds die gemeente se probleemkinders was, se wyke is opnuut ingedeel met die oog op beter bearbeiding. Daar is ook drie broeders aangestel om swak kerkbesoekers en geldelike ondersteuners in die gemeente te besoek terwyl wyke en lidmate wat nie afdra nie gereeld gerapporteer is. 'n Vaste kommissie is benoem om te sorg vir al die reperasies aan die verskillende eiendomme. Vir die eerste keer is 'n kolporteur aangestel om al die kerklike en opvoedkundige lektuur te behartig. 'n Evangelisasie kommissie is benoem om die probleemgesinne te besoek. Toe die Ringsvisitasie in September 1967 plaasgevind het, was die eerste bemoedigende resultate daar; die bevinding was dat die erediensbywoning 'n stygende lyn toon alhoewel die nagmaalbywoning nog swak was. Eers hierna kon dr Dreyer begin om met die kerkraad ook na ander algemene sake te kyk en dit te behandel. Onderwerpe soos die gevaar van die kommunisme en hul propaganda; die houding van die kerk van Rome en hul verpersoonliking van God op aarde in die Pous en die gebruik van die aflaatstelsel; óf die bedrywighede van allerlei sektes en wat die kerkraad se pligte was om die euwel te bestry; die Sabbatsviering; die Kerkwet en die worsteling van die kerk in die wêreld.

Alhoewel daar nog by geleentheid pligversuim aangemeld is, wou dit teen 1969 voorkom asof dit glad nie meer die omvang aangeneem het soos voorheen nie. Teen 1970 is aanvanklik gekonsentreer op nuwe intrekkers ten einde hulle

vroegtydig by die gemeente geskaar te kry. Ook die swak belangstelling in kerklike lektuur kon onder die aandag gebring word.

Alles was egter lank nog nie pluis en klopdisselboom vir sover dit die arbeid van die kerkraad betref het nie. Toe hulle in 1970 die Ringsverslag ontvang het om dit op 'n volgende vergadering te bespreek, kon dr Dreyer hulle verwyt dat nie een sy huiswerk gedoen het nie aangesien niemand in staat was om daaroor 'n vraag te stel nie. Hy het toe vervolgens na die Sondagskool verwys. Die kerkraad het skromelik nagelaat om die aantal kinders van die gemeente wat dit bywoon of nie, in te samel, asook om aandag te skenk aan die werk onder die buitekerklikes, ensovoorts. Hoe erg nalatig die kerkraad in die opsigte was, sou nog eers mettertyd blyk, want op die volgende vergadering, dit is Augugtus 1970, was nog geen van bogenoemde lyste in nie. Na vyf maande was daar ook nog net tien sensuslyste in. Twee maande later was die sensuslyste darem daar, maar van die spesiale opname aangaande kinders bo twaalf jaar was daar van die 34 wyke slegs sewe lyste voltooi.

Hierdie slapheid in die knieë word ook andersins weerspieël. In 1970 was daar ook 'n spesiale kollekte vir die Ned Herv Kerk in Rhodesië. Nadat die verskillende kerkraadslede vir maande die lyste in hul besit gehad het, het dit R187.44 opgelewer waarvan die kerkraadslede alleen R151.19 bygebring het en ses wyke die oorblywende R36.35. Enersyds was dit 'n loflike prestasie vir die kerkraad as bydraes

wat 'n mooi voorbeeld stel, maar andersyds 'n toonbeeld van hoe nagelaat is om hul pligte te onderneem. Na aanleiding van hierdie gebeurtenis is reëlings getref om in die toekoms strenger kontrole oor die onderskeie wyksbesoeke uit te oefen.

Vir hierdie doel het daar reeds 'n Orde en Tugkommissie bestaan, maar selfs dit het eintlik nog nie na behore gefungeer nie. Ernstige waarskuwings dat daar broeders was wat hulle ampspligte nog nie nagekom het nie, het dus ook op dowe ore geval sodat vir die sewentigerjare baie harde werk voorgelê het. Omdat die gemeentelike finansies tot groot hoogte toe die barometer van die gemeente se erns met hul geloof is, word hierdie probleme wat daar met die kerkraad sedert die koms van dr Dreyer ervaar is, wel deeglik deur die finansies weerspieël. In 1965 het die gemeente se inkomste vir die eerste keer die R10.000 kerf oorgesteek, maar inflasie het ook sy greep begin verstewig. Voortaan is daar feitlik jaarliks vir 'n tekort begroot omdat alle uitgawes besig was om voortdurend te styg. Die kassier kon gelukkig ook 'n stygende lyn in die maandelikse opbrengs bespeur maar dit was ver van bevredigend omdat dit al hoog nodig begin raak het om opnuut aan 'n tweede predikant te dink en daarmee saam ook 'n bouprojek in die noordelike voorstede. Daarbenewens moes telkens aanpassings tot die traktement en die ander toelaes gemaak word terwyl in 1970 ervaar is dat die inkomste skerp begin daal het. Selfs die kontantlys vir die basaar was daardie jaar kommerwekkend. Tereg kon dr Dreyer kommer gehad het vir wat vorentoe

lê en wag. Om alles te kroon het die kassier, broeder Van der Horst, wat oor die twintig jaar hierdie taak met onderskeiding gevul het, bedank en is hy opgevolg deur broeder H De Kwaadsteniet. Laasgenoemde sou nog in die jare wat kom toon dat hy 'n uiters bekwame opvolger was.

Wat egter die gemeente se finansies in die eerste jare van dr Dreyer enigsins respektabel gemaak het, was die twee boedelbemakings wat in 1966 die gemeente toegeval het. Die CA Fisher-bemaking, met bates van R16.088.57 bestaande uit 'n eiendom te Kaapstad ter waarde van die helfte van die bedrag en drie verskillende beleggings die ander helfte, is aan die gemeente toegewys op die voorwaarde dat die bates alleenlik vir die onderhoud of bystand van bejaarde hulpbehoewendes in geskikte inrigtings gebruik kon word. In dieselfde jaar het nog 'n erflating, die van JJ Schouten ten bedrae van R2625.97 die gemeente te goede gekom..

Die Fisher-trust is in 1967 gestig met 'n kommissie uit die gemeente om dit te bestuur. Die bates is mettertyd byeengebring en in eiendomme belê ten einde grondaankope op toekomstige groeipunte van die gemeente te finansier. Aangesien daar geen bejaardes in die gemeente was wat versorging benodig het nie, en as dit ook die geval was die fonds op die duur sou kon uitput, is voordeliger beligginsmoontlikhede verkies tot tyd en wyl daar met die opgehoopte bates 'n groter projek aangepak kon word.

Hierdie eerste jare van dr Dreyer in die gemeente is ook gekenmerk aan die opbou van die ander fasette van die gemeentelike lewe. Tydens die laaste fase van ds Brandt se leraarskap het die gereelde inkomste van die Studiekring in die sand geloop en dit was diaken Roos wat kort na dr Dreyer se oorname met die voorstel van 'n "Diskussiekring" te Bellville vorendag gekom het. Dit het gepaard gegaan met die gedagte om ook 'n tak van die NHSV in Parow op te rig vir die werkende dames wat net in die aande kon vergader.

Studiegroepe het in hierdie jare gereeld eenkeer per maand om die beurt aan huis van verskillende lidmate byeen gekom. By diaken Le Roux is in Labiance "Die Skepping en evolusie" bespreek; die volgende keer by broeder Menkveld te Milnerton "Evangelisasie"; toe weer by broeder Simons in Monte Vista "Die Suid-Afrikaanse Kerke." Laasgenoemde onderwerp is behandel deur die tweede leraar in die gemeente naamlik ds JGM Dreyer. In Parow-Noord, in die pastorie van laasgenoemde, is "Die Kerklike Tug" bespreek wat ingelei is deur broeder Koekemoer.

Dwarsdeur 1970 het hierdie studiegroep nog interessante besprekingsonderwerpe onder oë geneem, soos "Die taak van die Christelike gemeente," "Die betekenis van Nagmaal," "Sabbatsontheiliging," "Goeie werke en naasteliefde," "Islam," "Uitverkiesing," "Klein- en grootdoop," "die betekenis van bekering" ensovoorts.

Voortdurend is op die kerkraad en gemeentelede beroepe gedoen om by hierdie studiegroepe aan te sluit. Die feit dat daar nooit enige bywoningstal verstrek is nie asook die plekke waar dit plaasgevind het, dui onteenseglik daarop dat hierdie byeenkomste maar binne 'n beperkte kring plaasgevind het. Inderdaad kon dr Dreyer in 1970 bedank word vir sy stimulerende en aktiewe houding jeens die gemeente. Mettertyd moes dit goeie resultate afwerp. Dog die werklike omvang daarvan is nie op die tydstip ten volle besef nie. Hy is weliswaar ook bedank vir die feit dat hy ondanks terugslae en die omvangrykheid van die taak in die Kaap, telkens elke beroep op hom uitgebring bedank het.

Toe die gemeente van Kaapstad in Julie 1970 sy dertigste bestaansjaar herdenk het, kon daarvan 'n groot geleentheid gemaak word. Afgesien daarvan dat een van die stigters van die gemeente, ds Johannes Dreyer die erediens op die 19de Julie gelei het en in 'n saal te Maitland enige hoogtepunte in die gemeente se geskiedenis in herinnering geroep het, is by die geleentheid die gemeente se tweede predikant verwelkom, naamlik ds AJ Zwarts.

# HOOFSTUK EEN EN TWINTIG

## GROOTSE GROEI

As daar een belangwekkende aspek van die geskiedenis van die Ned Herv Kerk in die Wes-Kaap is, dan is dit die fenominale groei en uitbreiding wat bykans oornag plaasgevind het sedert die koms van dr AJG Dreyer in April 1966. Eintlik was al die moontlikhede al sedert die vyftigerjare aanwesig, miskien nog nie in dieselfde mate nie, maar dit moes net daadwerklik ontgin word. Dalk sou dit reeds gouer geskied het as daar gouer 'n hulp vir ds Brandt voorsien is.

In Januarie 1966 is gerapporteer dat die CMR-saal in Parow nie meer vir die hou van eredienste in die geweste beskikbaar sal wees nie. Met Parow se stadsraad is oor 'n ander saal onderhandel en teen Februarie was daar 'n saal in Tierbergweg gehuur. Daar was nie stoele nie en behalwe dat die saal deur die gemeente skoongemaak moes word - vir twee Saterdae het 'n groep vrywilligers alle kragte ingespan sodat dit op 6 Maart 1966 ingewy kon word - moes alle instandhouding ook self gedoen word. Veral die gesinne Mulder, Spies en Roodselaar was diegene wat in die voorbereiding 'n rol gespeel het.

Hierdie gespook het opnuut weer die begeerte laat ontwaak dat daar 'n eie kerkgebou in Parow of Bellville totstand gebring moet word. In Mei daardie jaar is 'n klein kommissie uit die kerkraad benoem om die moontlikhede te ondersoek. Teen die begin van 1967 het hulle egter nog geen

vordering gemaak nie en die toegelate bedrag is as ontoereikend vir die aankoop van 'n geskikte kerkerf gevind. Die pryse was besig om te styg en grond was skaars. Ook in 1967 is nog niks bereik nie.

Teen daardie tyd het die toekomstige ontwikkeling reeds begin vaste vorm aanneem. Op die vergadering van 30 Mei 1967 het dr Dreyer aan die kerkraad dit kortliks geskets, naamlik dat die gemeente in drie dele uiteen sal val te wete: die Suidelike voorstede, Sentraal-stad en die Noordelike voorstede. Elkeen van die streke het reeds 'n gevestigde kern gehad.

Reeds tydens sy heel eerste kerkraadsvergadering in die gemeente het dr Dreyer gerapporteer dat hy met die hulp van die Leërstafhoof, met wie hy samesprekings gevoer het, verskeie militêre basisse besoek het. Hy kon sodoende vasstel dat daar meer as twee honderd lede van die kerk in die kampe aanwesig is. Aanvanklik is nog net reëlings getref om offergawes op betaaldae in te samel, maar terselfdertyd is 'n goeie beeld van die omvang van die probleem verkry.

Hierdie aspek is voortdurend nougeset dopgehou. So is teen Maart 1967 gevind dat daar te Simonstad meer as dertig adresse en 154 siele was sonder 'n enkele diaken. By Wingfield was dit nie veel anders nie. Daar was 26 adresse met net een diaken wat glad nie die werk alleen kon behartig nie.

Die Weermag het voorlopig nog nie die toesegging van 'n voltydse veldprediker vir die Hervormde Kerk in die Kaap oorweeg nie. As rede is aangevoer dat daar nie genoegsame Hervormde lotelinge was nie. Ds TF Dreyer, Hervormde Kapellaan te Voortrekkerhoogte wat nou en dan die Kaap besoek het om na die militêre Hervormers se geestelike welstand om te sien, het in 1967 saam met dr AJG Dreyer al die kampe besoek. 'n Positiewe uitvloeisel hiervan was, dat die Weermag teen die einde van die jaar 'n kerkgebou aan die Hervormers toegesê het. Dit moes egter vooraf gerestoureer word en terwyl daar in die loop van die volgende jaar weer eens 'n voltydse Hervormde veldprediker afgekeur is, moes die gemeente opnuut dit oorweeg om self vir 'n tweede leraar voorsiening te maak.

Tydens die Ringsvisitasie in September 1967 het dr Dreyer die uitgestrektheid van die Kaapstadse gemeente beklemtoon. Dit het gestrek van die Skiereiland tot in die Strand, Grabouw, Elgin en Saldanha. Veral in Stellenbosch was daar sedert sy koms nuwe belangstelling. Aan die twee universiteite van Stellenbosch en Kaapstad, die verskillende Onderwyskolleges in die Boland asook die Tegniese Kollege in Kaapstad, was daar heelwat studente wat sedert Augustus 1966 opgesoek is. Hierdie jongmense het meestal vir die Hervormde Kerk verlore geraak omdat hulle mettertyd by die NG Kerk ingeskakel het. Daarom het die kerkraad ook aan dr Dreyer volmag verleen om 'n geskikte saal in Stellenbosch te soek waarin eredienste gehou kon word. Dit was met die oog op 'n moontlike wykgemeente.

Die eerste erediens in Stellenbosch is op 18 September 1966 gehou; bygewoon deur ongeveer dertig mense wat as heeltemal bemoedigend beskou kon word. Hierdie dienste het aanvanklik twee keer per maand in die Lutherse Kerk plaasgevind. Dit het die reeds hoë eise wat aan dr Dreyer gestel is, onmiddellik verhoog aangesien hy benewens Kaapstad, Parow, Wynberg en Stellenbosch ook vir Saldanha en Robbeneiland moes in pas.

Stellenbosch het in die loop van 1967 sy eie kerkraadsvergadering begin hou asook hul eie finansies behartig. Teen die einde van 1969 het die Ring spesiale toestemming verleen dat Stellenbosch op eie bene kan staan. Sy kerkraadslede is ook nie meer vir kworum doeleindes vir Kaapstad se vergaderings in aanmerking gekom nie.

Ten spyte van hierdie verbasende groei sou dit sonder finansiële hulp in die een of ander vorm van buite die gemeente van Kaapstad nie moontlik gewees het om nog 'n predikant te kon onderhou nie. In 1968 is by die Raad van Finansies van die kerk om hulp gevra wat hulle gelukkig nie ongeneë was om toe te staan nie. 'n Vyfjaar hulpplan is van stapel gestuur en teen Junie 1968 kon daar beroep word. Vir 'n wyle was dit egter nog 'n probleem want ds Brandt was tegnies nog 'n deeltydse hulp en kon nie sondermeer oor die hoof gesien word nie. Maar met die oog op die groei in die noordelike voorstede en die buite-wyke sou dit moeiliker wees om hom te oorweeg. Hy het ook aanstons vervroegde emeritaat aanvaar. Daarom is besluit om vir prop JGM Dreyer, toe in sy finale jaar, te beroep. Die

beroep is met die oog op die komende jaar eers teen November uitgebring.

Prop Dreyer is 'n familielid van dr Dreyer en vandaar die geredelike aanvaarding van die beroep. Soos al voorheen die geval was, is ook sy bevestiging deur ds TFJ Dreyer, van Voortrekkerhoogte, waargeneem. Dit het op 25 en 26 Januarie 1969 plaasgevind. Die ontvangsseremonie het by die geleentheid in die gemeentesaal van die Groote Kerk in Aderleystraat plaasgevind. Met twee predikante tot sy beskikking kon die gemeente uitsien na nog groter dinge.

Intussen was die kerkraad se kommissie wat moes soek na geskikte grond om 'n kerk en pastorie te bou, hard besig. Verskillende skemas is ondersoek. Grond was nie maklik bekombaar nie en die Munisipaliteite ook nie juis baie behulpsaam nie. Veral die tweede pastorie het 'n probleem veroorsaak. Toe die tweede pastorie al geteken was, het die kassier vir die eerste keer in die gemeente se bestaan sy kommer uitgespreek en nie kans gesien om hierdie onderneming te finansier nie. Die gemeente se skuld het op die tydstip op R15000 te staan gekom en terwyl verskillende moontlikhede oorweeg is, kon daar eenvoudig nie met die tweede pastorie se bouprojek begin word nie. Noodgedwonge moes daar bespaar word en 'n voltooide maar goedkoper huis in ME Rothmanstraat, Parow-Noord is in die plek daarvan aangekoop.

Ds JGM Dreyer het na 'n jaar se werksaamheid in die gemeente, waartydens hy besonder goeie werk onder die jeug verrig het, 'n beroep van die gemeente Declerqville in Wes-Transvaal

ontvang. Op 5 April 1970 is daar van hom afskeid geneem. Slegs vir 'n skrale vyftien maande het die gemeente oor die twee predikante beskik. Aanvanklik is probeer om 'n opvolger vir ds Dreyer te beroep maar daar was al sedert 21 Januarie 1969 pogings aan die gang om ook 'n veldprediker vir die Kaap te beroep, wat egter tot dusver nog onsuksesvol was. Aangesien die Weermag eindelik 'n kapellaanspos vir die Ned Herv Kerk in die Kaap goedgekeur het en die kerkgebou in Wynberg op 7 Maart 1970 amptelik ingebruik geneem kon word, sou dit voordeliger wees om van die kapellaan se hulp in die gemeente gebruik te maak as om nog 'n tweede predikant te beroep. Daar sou nie net op die traktement bespaar word nie, maar ook op 'n ekstra pastorie.

Eindelik het ds AJ Zwarts van die gemeente Benoni die beroep as veldprediker aanvaar. Sy ontvangs is gereël om met die dertigste verjaardviering van die gemeente in Julie 1970 plaas te vind. Sodoende sou dit verder tot die luister van die geleentheid bydra.

Teen die tyd het die gemeente van Kaapstad op die drumpel van groot gebeure gestaan. Kaapstad was nog die kern van die ou gemeente maar het eintlik nie meer gegroei nie. Met die koms van die kapellaan was die moontlikhede daar dat rondom die militêre basisse in die Wynbergstreek, en met die Wynberg-kerkgebou, 'n konsentrasie van Hervormers kon ontwikkel.

In Parow, wat die middelpunt van die noordelike voorstede was,

is op die tydstip nog kerk gehou in 'n saaltjie wat van die Munisipaliteit teen 'n nominale bedrag gehuur is. Dit het nie al die nodige geriewe gehad nie en was ook nie baie goed geleë nie, maar dit was dienlik. Die SAUK het geslaagde toetse daar uitgevoer en daar vandaan kon dus ook uitsaaidienste waargeneem word. Maar weens 'n gebrek aan voldoende toiletgeriewe kon die basaar van 1969 nie daar gehou word nie sodat dit bloot as 'n tydelike maatreël aanvaar kon word.

In die loop van 1970 is daar nog steeds gesoek na geskikte grond om 'n kerkgebou op te rig. Veral dr Dreyer was knaend besig met die soektog. Met vasberadenheid en groot ywer het hy met die Parowse Stadsraad onderhandel en 'n perseel in ME Rothmanstraat vir die gemeente bekom. Dit was ook hoogtyd want die aanduidings was daar dat die saal in Parow binnekort weer ontruim sou moes word. Daarom is teen die einde van 1970 'n boukommissie saamgestel wat die bouery moes aanpak.

Op dieselfde Desember-kerkraadsvergadering is die bouplanne vir die kerkgebou in Stellenbosch voorgelê vir goedkeuring. Daar is alreeds met die Algemene Kommissie onderhandel om aan Stellenbosch op 'n besondere wyse hulp en bystand te verleen. Die Raad van Finansies sou sorg vir die traktement, die pastorie en die kerkgebou terwyl die die gemeente slegs vir die reistoelae en die pensioengelde van die predikant moes instaan.

Kaapstad kon in die loop van 1971 'n beroep vir Stellenbosch uitbring en daar is ook by die volgende Ringsvergadering aansoek gedoen om Stellenbosch as 'n selfstandige gemeente af te stig.

Die verligting wat bewerkstellig is met die vooruitsig op 'n studentepredikant vir Stellenbosch, waarby inbegrepe sou wees die studente wat aan die Universiteit van Kaapstad studeer, en die kapellaan wat 'n groot deel van dr Dreyer se werk kon verlig, het alles meegebring dat hy kans gesien het om vir nog 'n tyd lank alleen in die gemeente voort te gaan. Met hierdie besparings in die vooruitsig is daar dus kans gesien om 'n bouprogram in Parow van stapel te stuur.

Gedurende 1971 is die transaksie oor die grond in ME Rothmansstraat afgehandel en is voortgegaan met die bouplanne. Maar nadat 'n tyd verloop het en die onderhandelings met die argitek nie kon vlot nie, is teen Oktober na 'n nuwe een, mnr Bryan Gordon-Brown oorgeslaan. Op 14 Desember 1971 kon die nuwe bouplanne met die kerkraad bespreek word en is die nodige goedkeuring verkry.

Dit is egter opemerklik dat as die 1972-begrotingsrede van die kassier vergelyk word met al die beplanning en skemas wat die kerkbou toe voorafgegaan het, wil dit bykans voorkom asof daar geen probleme was nie. 'n Boulening van R40.000 teen 8% rente is van die Kerkkantoor verkry en die jaarlikse rente daarop sou deur die verwagte oorskot van R2000 op die lopende rekening gedek kon word. Dit was al wat die Kerkkantoor verwag het. Hierbenewens is met Sanlam ooreen-

gekom dat daar vir vier jaar geen aflossing op die uitstaande verband ten opsigte van die Kaapstadse kerkgebou hoef betaal te word nie. Laasgenoemde verband, alhoewel nog geregistreer teen die gebou in Kaapstad, was eintlik uitstaande weens die aankoop van die twee pastorieë. Dan het die gemeente ook nog nie eers van die inkomste uit die Fisher-trust gebruik gemaak nie.

Skotvry sou die gemeente darem ook nie daarvan afkom nie. Die bouery sou minstens 'n ekstra maandelikse inkomste van R900 benodig om alles te kon dek. Dit was egter nie gesien as 'n wesenlike stuikelblok nie en daarom kon die gemeente in Januarie 1972 geadviseer word dat ingestem kon word om te begin bou. Die oorspronklike ontwerp sou, so is geraam, die gemeente ongeveer R86.000 kos, maar synde te duur, het die boukommissie dit verwerp ten gunste van wat toe as die goedkoper A-raamstyl genoem is. Omdat die eerste argitek hierdie gedagte teengestaan en vertragingstaktiek gebruik het, is die opdrag toe van hom teruggetrek. Die nuwe argitek, mnr Bryan Gordon-Brown was baie entoesiasties oor die A-raamstyl en ook optimisties dat dit slegs tussen vyftig en sestig duisend rand sou kos. Ook die gemeente was baie opgewonde oor die ontwerp en het gedurende die teepouse van die vergadering op 28 Januarie 1972 die planne met genoegdoening aanskou.

Die boukontrak is aan 'n lid van die gemeente, broeder A Mulder, toegeken en die sooispitfunksie het op Saterdag 29 April met 'n hoenderbraai plaasgevind. Ongelukkig was

die weer die dag nie mooi nie. Desondanks was die opkoms daarheen baie goed. 'n Graaf is opgeveil en saam met die ander insamelings is op die dag R1350 ten bate van die boufonds gestort.

Op 4 November 1972 kon die onthulling van die klein gedenkplaat aan een van die pilare van die kerkgebou geskied. Aan die gebeurtenis is heelwat publisiteit in die pers en die radio verleen, veral met die doel om die Hervormde Kerk in die Kaap bekend te stel.

Die inwyding van die kerkgebou was vir 10 Maart 1973 bepaal. Aangesien die Volksraad in sitting was, is al die tydelike gemeentelede genooi, asook die twee Hervormde lede in die Kabinet, te wete minister Hilgard Muller en adjunkminister Punt Janson. Ander belangrike gaste was mnr Conradie, LUK en die burgemeester van Parow. Van die ander kerke in die omgewing is ds Carinus van die NG Kerk, ds du Plessis van die Geref Kerk en ds WJ van Bak genooi.

Die geleentheidsrede was beplan om deur óf ds Joh Dreyer waargeneem te word óf dr Dreyer. Mev Dreyer, predikantsvrou van die gemeente het die sleutel van die bouer, mnr A Mulder, in ontvangs geneem en die kerkgebou daarmee oopgesluit. 'n Seun en dogter uit onderskeidelik die Sondagskole van Kaapstad en Parow het die kanselbybel gaan plaas en die doopvont deur ouderling Kruger. Ouderling La Grange het die nagmaalsbeker en bord versorg.

Die seremoniemeester by die geleentheid was ds Brandt. Vir hom moes dit 'n besonderse geleentheid gewees het, want dit was bykans twintig jaar sedert hy self midde in die brandpunt gestaan het om die eerste kerkgebou vir die Ned Herv Kerk in die Wes-Kaap daargestel te kry. Die ontwikkeling wat sedertdien, maar veral in die sewentigerjare plaasgevind het, moes vir hom verbysterend gewees het. Dit was nie net die feit dat daar 'n nuwe kerkgebou ingewy sou word nie, maar dat daar oornag uit sy oorspronklike gemeente nou vier ander gemeentes ontwikkel het. By die geleentheid was teenwoordig ds SGA Golden van Stellenbosch en ds AJ Zwarts van Wynberg.

## HOOFSTUK TWEE EN TWINTIG

## DIE GEBOORTE VAN 'N VIERLING

In 1972 het daar oornag 'n hele paar Ned Herv Gemeentes in die Wes-Kaap totstand gekom. Dit was dertig jaar na daardie droewige herfs van 1942 toe daar geworstel moes word om die gemeente op sy wankelende bene te kon hou. Destyds was dit alom gevoel dat daar 'n toekoms vir die Ned Herv Kerk in die Kaap was, maar dat dit so dramaties sou geskied, het niemand toe gedroom nie.

Eintlik het die eerste afstigting alreeds veel vroeër voorgekom. In Mei 1956 het 'n groepie van tagtig lidmate van die Swellendamse NG Kerk by ds Brandt aangeklop met die versoek dat hy daar 'n gemeente van die Ned Herv Kerk moes kom stig. Hulle was al langer as 'n jaar nie gelukkig oor sekere aspekte rakende die afstigting van 'n deel van die Swellendam NG gemeente nie. Ds Brandt het die NG Kerk se Moderator Synodi hiervan verwittig en ook dat hy nie geneë voel om aan die versoek te voldoen nie. Hierdie gebaar het die NG Kerk waardeer.

Die afgestigte NG gemeente waaroor die onenigheid gegaan het, het ook ds Brandt versoek om nie 'n Hervormde gemeente te kom stig nie, maar op versoek van die beswaardes het hy op 23 Julie 1956 Swellendam besoek om met die betrokke NG leraars en die beswaardes gesprek te voer. By laasgenoemde het hy aangedring dat hulle in die NG Kerk moet bly, maar hulle het te kenne gegee reeds te bedank het en nooit weer te wil teruggaan nie. Aangesien dit voorgekom het asof die

probleme nie opgelos sou kom nie, selfs nie na ds Brandt se gesprek met die drie leraars te Swellendam nie, is in oorleg met die Ringskommissie van die Hervormde Kerk besluit om aan die versoek gehoor te gee. Die datum vir dit stigting van 'n Hervormde gemeente is vir 17 Augustus 1956 bepaal. Hiervan het ds Brandt op die 6e Augustus aan sy eie kerkraad kennis gegee.

Tussen 6 en 17 Augustus het die NG Kerk op die hoogste vlak hierdie optrede probeer verhoed en veral die klem op die goeie verhoudinge tussen die twee susterskerke laat val. Hulle het die Algemene Kommissie by monde van dr AL van der Merwe en dr JD Vorster persoonlik versoek om alle verdere onderhandelinge met die beswaardes onmiddellik te staak anders sou dit hulle taak bemoeilik om met die mense te onderhandel as hulle weet die deur na die Hervormde Kerk staan vir hulle oop. Hierop is positief deur die Algemene Kommissie gereageer en is die Ringskriba, ds PT Jacobs, meegedeel dat daar van die voorgenome stigting afgesien moes word. Die Kaapse Moderator het ook onmiddellik ds Brandt besoek en gevra om nie met die saak voort te gaan nie. Ds Brandt het die beswaardes meegedeel dat die stigting van die baan is en dat hulle deur die NG Moderamen besoek sal word.

Die NG Kerk het onmiddellik op die hoogste vlak werk gemaak van die besware van die ontevredenes en verskeie vergaderings in Swellendam en omgewing gaan hou. Dit was veral in die wyk Dipka waar daar ontevredenheid geheers het. Terwyl

verskillende pogings aangewend is om die probleme by te lê, het 'n deputasie uit Swellendam vir ds Brandt besoek met ongeveer sewentig skriftelike aansoeke om lidmate van die Hervormde Kerk te word. Ds Brandt het hulle egter beweeg om die aansoeke terug te neem en opnuut te luister na wat die NG Kerk hulle aanbied.

Intussen is allerlei toegewings deur die NG Moderatuur bedink en besluit. Die grense is verskuif maar dit het nog nie tevredenheid gebring nie. Daarna is toegelaat dat die wat nog nie deur die reëlings tevrede gestel was nie, 'n keuse kon doen in watter kerkgebou hulle kerkgeriewe wou gebruik wat egter nie beteken het dat hulle ook lid van daardie gemeente word nie. Ongeveer 'n derde van die beswaardes wou nog nie by die besluite berus nie.

Op 27 September 1956 het mnr Bernardus Badenhorst aan ds Brandt kom vra om alleen as lidmaat opgeneem te word en ook dat ds Brandt hom in die huwelik moet bevestig. Hy het daarmee ingestem. 'n Week later het dieselfde mnr Badenhorst gebel en gevra dat ds Brandt na Swellendam moes kom want daar is ongeveer dertig persone wat tog by die Hervormde Kerk wil aansluit. Hulle was klaarblyklik teen die tyd taamlik keelvol en ongelukkig met die NG Kerk. Ds Brandt het dr JD Vorster hieroor ingelig en sy antwoord was dat "al wat die Ned Hervormde Kerk moet doen, is om niks met die mense te doen te hê nie."

Ds Brandt het op 8 Oktober 1956 met sy kerkraad die saak be-

spreek en hulle algemene gevoel was dat "ons die mense nie kan verstoot nie, aangesien hulle herhaaldelik by ons aanklop, maar dat ons niks moet doen sonder die toestemming van die Algemene Kommisie."

Toe daar weer vyf Swellendammers by ds Brandt opgedaag het, het hy aangebied om hulle na dr Vorster te neem. Laasgenoemde wou geen bemiddelaar van buite ontvang nie en het die Swellendammers buitendien aangeraai om deur die amptelike kanale 'n afspraak met die Moderatuur te maak. Na afloop van die onderhoud is hulle weer direk terug na ds Brandt. Van hom wou hulle weet hoe hulle by die Hervormde Kerk kon aansluit.

Hy het hulle aangeraai om die kerkraad van Swellendam te vra om hulle aan die herderlike sorg van die Ned Hervormde Kerk oor te dra en hulle gehelp om die nodige briewe te skryf, "maar voordat hulle vertrek het, het ek hulle weer soos voorheen op die hart gedruk dat die beste oplossing sou wees as hulle tevredenheid in die NG Kerk sou vind."

Op 23 Oktober het die groepie beswaardes aan die NG Kerk laat weet dat hulle weer die skikkingsbesluite bestudeer het maar dat hulle teleurgestel voel dat daar nie 'n oplossing vir hulle probleem gevind kon word nie. Ongeveer 22 NG lidmate het toe hul lidmaatskapsertifikate by hul kerk in Swellendam aangevra. Daardie kerkraad het egter, nadat regsadvies ingewin is, geweier om dit te gee. Aan

ds Brandt het die Moderatuur geskryf dat hy aan die persone finaal moes sê dat hy hulle nie <u>kan</u> en <u>wil</u> opneem nie. Hulle het óók verwag dat die susterlike betrekkinge tussen die twee kerke met die daad bewys moes word teneinde die verhoudinge nie te skaad nie.

Hierop het ds Brandt geantwoord dat hy op 'n beslissing van die Algemene Kommissie wag en dat hy tot dusver die NG Kerk voortdurend in die saak geken het en die betrokkenes telkens terugverwys het. "Ek het egter nie kans gesien om hulle met geweld te keer om by ons aan te klop nie." Die Algemene Kommissie het ds Brandt 'n antwoord skuldig gebly sodat hy self 'n besluit moes neem. Een en dertig vroeëre lidmate (tien huisgesinne) het intussen sonder bewys van lidmaatskap by die Ned Hervormde gemeente van Kaapstad aangesluit en dit was op hulle uitnodiging dat ds Brandt op 2 en 3 Desember 1956 daar die eerste dienste gehou het. Twee lede is toe vir die kerkraad verkies, naamlik ouderling BPJ Badenhorst en diaken J Swart. Hulle het by die geleentheid 'n afsonderlike wyk van Kaapstad gevorm wat £120 per jaar tot die gemeentelike fondse sou bydra waarvoor verwag is dat ds Brandt een keer per maand vir hulle 'n diens sou kom hou terwyl hulle hom telkens vir sy reiskoste vergoed.

Met die Sinodesitting van 1957 het die NG Kerk skerp gereageer op ds Brandt se rol, veral vir die feit dat hy na die beswaardes geluister het. Dit sou hul onderhandelinge met die beswaardes bemoeilik het. Maar soos dit ook in 1964 met die Jongeleen gebeure die geval was toe die Presbiteriaanse Kerk, ten spyte van die Hervormde Kerk se

protes, ook die afgeskeurdes in hulle midde opgeneem het, tree die susterkerke klaarblyklik in die bresse vir die beswaardes en neem hulle sulke mense eerder onder die vlerk as om hulle kerkloos te laat raak. In 1962 was daar ook vir 'n wyle sprake van 'n groep NG lidmate van Tier-vlei-Oos wat wou aansluit maar nadat hulle na hul kerk terug verwys is, alhoewel hulle welkom was, het die onderneming doodgeloop. Ook by die geleentheid was dit die kerkraad se gevoel dat niemand weggewys kan word as hulle hul attestate kan bekom nie. Die beslissing om lid te wil word berus egter by die individu.

Die Swellendam-wyk het fluks vorentoe gebeur en op 29 en 30 Maart 1958, minder as 'n anderhalf jaar sedert hulle uit die NG Kerk is, het hulle 'n eie kerksaal ingewy. Die diens is deur ds Brandt gelei en br Havenga, skriba van die gemeente, het Kaapstad se groete oorgedra Die gemeente het ook aan hierdie geïsoleerde wyk 'n voorsittershamer geskenk met 'n gepaste inskripsie daarop. Kort hierna, in Mei 1958, is aan die wyk toestemming verleen om 'n selfstandige gemeente te word. Dit was die eerste dogtergemeente van die Kaapstadse gemeente en alhoewel hierdie aangenome kind nie vir baie lank haar voete onder moeder se tafel gehad het nie, het daar tog 'n besondere historiese band gegroei wat oor die jare sterk gehou is.

Sake het egter anders verloop in die geval van die ander dogter gemeentes wat later uit die boesem van die gemeente

van Kaapstad gebore sou word. Dit was nie heeltemal so pynloos soos in die geval van Swellendam nie en daardie naelstring sou ook soos in die geval van Tygerberg en Bellville, nie so gou geknip kon word nie. Stellenbosch en Wynberg, wat elk by geboorte 'n eie predikant gehad het, is vanuit die staanspoor met 'n andersoortse bottel gevoed sodat hulle gouer gespeen het.

Reeds wanneer daar 'n begin gemaak word met wyks of streeksdienste, soos in die geval van Wynberg en Stellenbosch, is dit gewoonlik die saadjie vir die toekomstige ontwikkeling. Verskillende faktore bevorder die ontkieming van daardie saadjie om tot volwassenheid te groei of lê dit aan bande en verhoed dat dit nie verder vorder nie. In sowel Wynberg en Stellenbosch was daar positiewe bevorderlike faktore aanwesig, soos byvoorbeeld die homogene groepe mense waaruit die kern van die toekomstige gemeente kon ontwikkel.

In die geval van Wynberg was dit die lidmate wat verbonde is aan die verskillende militêre basisse en in Stellenbosch die studente gemeenskap. In Julie 1970 het ds AJ Zwarts die veldpredikerspos opgeneem en in Februarie 1972 is ds SGA Golden in Stellenbosch ontvang. Op daardie tydstip het dr Dreyer alreeds aan die gemeente van Kaapstad op 'n gemeentevergadering vertel in welke gelukkige posisie hulle verkeer. Sowel die Swellendam as die Wynbergkerk het die gemeente nie 'n sent gekos nie. Ook Stellenbosch, wat 'n kerk van R75.000 opgerig en en 'n pastorie van R27.000 aangekoop het, se traktement is alles deur die Raad van

Finansies van die Algemene Kerkvergadering voorsien. Dit is juis gedoen om groei in die gebied moontlik te maak ter wille van die behoud van die Hervormde kinders wat van alle uithoeke van die land kom. Die twee gemeentes van Wynberg en Stellenbosch moet dus slegs rente delg.

Reeds op 16 Februarie 1971 het ds Zwarts toestemming gevra om aparte kerkraadsvergaderings vir Wynberg te hou om nuwe lede te kies. Dit was die begin van die afsonderlike werksaamhede van die wyk. 'n Jaar later, toe daar misverstand was tussen die Sondagskool van Wynberg en die van Kaapstad in verband met 'n gesamentlike uitstappie, is besluit op groter afsonderlike en selfstandige optredes. Noodwendig moes die gedagte van afstigting ter sprake kom.

In Februarie 1972 het dr Dreyer in vooruitsig gestel 'n verstandhouding dat elke deel van die oorspronklike gemeente van Kaapstad 'n aparte gemeente vorm. Wynberg en Stellenbosch sou gemeentes in die volle sin van die woord wees, terwyl Bellville en Tygerberg teoreties gemeentes vorm wat nog met die oorblywende dele van Kaapstad onder een finansiële dak en predikant staan. Elke kerkraad reël sy eie lokale sake maar die finansies word nie versnipper nie anders kom Kaapstad bedroë daarvan af. Die finansies word dus beheer deur 'n Finansiële Kommissie wat uit twee verteenwoordigers van elke gemeente plus die predikante bestaan. Dr Dreyer het hiermee voorsien dat daar gesamentlik na algemene uitbreiding gestreef word. In die toekoms sou nog

gemeentes te Paarl, Somerset-Wes, Strand, Simonstad en Saldanha kan kom wat 'n gesamentlike poging moet wees om dit moontlik te maak. Uit hierdie gesamentlike kombinasie behoort niemand uit te tree alvorens elke gemeente nie homself finansieel kan onderhou nie.

Dit was 'n besonderse oplossing vir 'n probleem wat so maklik andersins alle ontwikkeling aan bande kon lê met 'n gevolglike negatiewe uitwerking vir die Hervormde Kerk as sodanig in die Kaap. Aan die onderskeie kerkrade is toe opdrag gegee om hierdie voorstel te bestudeer en verslag te doen.

Op Vrydag 7 April 1972 het 'n komitee-vergadering plaasgevind. Daar is bevind dat die gemeente van Kaapstad op hierdie tydstip bestaan het uit:

| | | |
|---|---|---|
| Wynberg | 526 lidmate waarvan 204 tydelike lede is | 414 belydende |
| Stellenbosch | 280 lidmate | 200 belydende |
| Tygerberg | 334 lidmate | 204 belydende |
| Bellville | 264 lidmate | 164 belydende |
| Kaapstad | 242 lidmate | 170 belydende |

Die verteenwoordigers uit Wynberg het gevoel dat Wynberg uit die staanspoor heeltemal selfstandig moet raak en nie deel van die voorgestelde kombinasie moet vorm nie. Stellenbosch wou egter die saak nog eers weer bekyk alvorens besluit word. Nietemin is aanbeveel:

1. Dat Wynberg afstig met ds Zwarts as predikant.
2. Dat ds Zwarts vir die eerste twee jaar nog 'n bedrag vir sy reiskoste vir gemeente bearbeiding ontvang.
3. Dat die Wynbergkerk die eiendom word van Wynberg gemeente.
4. Dat Wynberg se onttrekking geen verlies aan die ander bring nie sodat daar geen skulde is wat verdeel hoef te word nie.
5. Dat Kaapstad, Tygerberg en Bellville 'n kombinasie onder dr Dreyer vorm.

Die amptelike afstigtingsvergadering is vir 21 Julie 1972 bepaal by welke geleentheid die gemeente van Kaapstad sy 32ste verjaardag sou herdenk. Ds Brandt, as oud predikant van Kaapstad, is spesiaal genooi om die besonderse geleentheid by te woon. Hierdie voorstelle, te same met die wat die verdere onderlinge samewerking tussen die gemeentes reël, is toe op die kerkraadsvergadering van 18 April 1972 eenparig aanvaar alhoewel daar kerkraad was wat teen die afskeiding van Wynberg gepraat het. Dit was egter 'n vrugtelose poging.

Op 11 Mei het die betrokke komitee, sonder die verteenwoordigers van Wynberg en Stellenbosch, weer bymekaar gekom om die voorlopige sake, soos wat deur die Kerkwet bepaal word, af te handel. By die geleentheid is die samestelling en funksionering van die beoogde kombinasie tussen die moedergemeente Kaapstad en die tweeling Tygerberg en Bellville bespreek. Daar is ooreen-

gekom dat die drie as gemeentelike doelwit die algemene belange van die kerk in die Skiereiland en omgewing het, maar ook ruimte gelaat vir afsonderlike funksionering en ontwikkeling - selfs ook afstigting as so 'n gemeente selfstandig sou kon bestaan. Hierdie kombinasie sou andersins feitlik as 'n geheel funksioneer vir 'n tydperk van 15 jaar of langer.

Wat verder van belang was, as 'n voortspruitsel uit die vergadering, is dat 'n gesamentlike doelstelling in volgorde van belangrikheid opgestel is. Bo aan die lys is 'n pastorie vir Kaapstad geplaas, dan 'n kerk, met 'n saaltjie en pastorie in Bellville, daarna 'n kerk met 'n saaltjie in Milnerton en omgewing er as vierde punt die daarstelling van 'n kerk in die Paarl.

Hierdie komitee het ook die reëlings vir die amptelike afstigtingsvergadering van 21 Julie 1972 getref. Daar is besluit om eers die formele afstigting te laat geskied en daarna 'n gesamentlike gemeentelike vergadering te hou. Aangesien hierdie byeenkoms van soveel historiese belang sou wees, en met die oog op 'n besonder goeie belangstelling in die gebeure van daardie aand, is dit so dikwels as moontlik hierna afgekondig. Die nuus oor die beoogde afstigting is op die Ringsvergadering in Mei deur dr PJT Koekemoer, wat die Algemene Kommissie verteenwoordig het, as "fenominale uitbreiding" begroet.

Die laaste kerkraadsvergadering van die ou gemeente voordat

hy 'n gedaante verwisseling sou ondergaan, gehou op 16 Julie 1972, is gekenmerk deur die opgewonde vooruitsig op die nuwe bedeling. Ds Brandt was by hierdie vergadering aanwesig aangesien daar 'n gesamentlike foto geneem is. Hy het die openingsgebed waargeneem en dr Dreyer het in sy openingswoorde na hom verwys as die een wat die gemeente van Kaapstad "wyd, breed en diep gegrond het, bygestaan deur sy gade." Aan albei is baie dank verskuldig. Hierop het dii Zwarts en Golden elkeen 'n dankwoord uitgespreek terwyl ds Brandt op sy beurt weer veral vir dr Dreyer vir die uitbreiding bedank het.

Op 21 Julie 1972 het die groot historiese oomblik van geboorte skenking aan vier verskillende dogter gemeentes aangebreek. Dit was in meer as een opsig 'n besondere geleentheid want ds Zwarts was toe twee jaar in die gemeente en dit was ook sy verjaardag, die koster was 13 jaar in sy amp en dit was 130 jaar sedert die naam Hervormde Kerk in die Kaap verdwyn het. Daar was 230 gemeentelede byeen wat sekerlik die grootste bywoning van 'n vergadering tot op datum in die gemeente was.

Dr Dreyer wat in die hoedanigheid van Ringsvoorsitter opgetree en die amptelike pligte waargeneem het, het ds Brandt by die geleentheid verwelkom as die "vader" van die gemeente. Die onderskeie finansiële verslae van Stellenbosch en Kaapstad is behandel, die nuwe grense afgekondig en verduidelik, en is die nuwe ampsdraers van elke gemeente opnuut verkies. Hierop het ds Brandt die diens gelei waar-

tydens die sestig ampsdraers bevestig is; waarna hy 'n kort oorsig van die ou gemeente se geskiedenis gegee het. Hy het afgesluit met "En nou vyf gemeentes uit een maar afhanklik van en gekoppel aan mekaar."

Vir die drie predikante met hy self as 'n deeltydse hulp en die sestig ampsdraers het ds Brandt die teksvers Daniël 10:19 vir die toekoms voorgehou. "Wees nie bevrees nie, geliefde man, wees nie besorgd nie, wees sterk, ja sterk." Meer in besonder vir die nuutverkose ampsdraers van die verskillende gemeentes, wat maklik as sy pers-soonlike leuse genoem kan word, het hy gemeld: "My krag word in swakheid volbring en as ek swak is dan is ek sterk. Dit is die sterkte wat van bo neerdaal - steun op die sterkte van God."

Hierop het ds Brandt die gemeente Gesang 28:3 en 6 laat sing: "Bou in kommervolle dae al jou hoop op Hom alleen." Hy het toe die "Onse Vader" gebid en met Gesang 153:1 afgesluit. Terwyl die gemeente koffie gaan drink het, het die onderskeie kerkrade hul predikante beroep, kassiere en skribas aangestel. 'n Wonderlike mylpaal was daarmee 'n voldonge feit.

In die jare wat hierna gevolg het, is van krag tot krag gegaan. Reeds vroeg in 1972 is op 23 Januarie vir die eerste keer sedert 1842 weer 'n Hervormde diens in die Paarl gehou. Daarna is dienste op 'n gereelde grondslag in die Paarl onderhou. Verskeie stukke grond is as be-legging aangekoop en 'n ou sendingkerk teen 'n appel

en 'n ei bekom wat as historiese gedenkwaardigheid bloot gerestoureer en instand gehou moet word.

Die onmiddellike effek van die afstigting was dat op die eersvolgende Ringsvergadering van Kaapland 'n verdeling van die Ring gevra is wat ook deur die Algemene Kerkvergadering in 1973 goedgekeur is. Daarmee het die Ring van Wes-Kaapland tot stand gekom, bestaande uit die gemeentes Kaapstad, Tygerberg, Bellville, Stellenbosch en Swellendam.

In 1977 het as kleindogter-gemeentes die gemeentes van Oudtshoorn en Outenikwa weer van Swellendam afgestig en op 18 Maart 1979 is die jongste gemeente in die Ring van Wes-Kaapland, naamlik Wes-kus te Saldanha as die agste gemeente uit die oorspronklike moedergemeente van Kaapstad gebore. Dit het die familiekring op nege te staan gebring terwyl die potensiaal daar is dat nog afstigtings in die toekoms moontlik sal wees. Enige nuwe intrekker in die Wes-Kaap wat lidmaat is van die Ned Hervormde Kerk sal dus voortaan binne die grense van 'n Hervormde gemeente val en min rede hê om nie daarby ingeskakel te word nie.

## HOOFSTUK DRIE EN TWINTIG

## DIE DEKADE VAN SEWENTIG

In die tydperk na die afstigting van die vierling gemeentes in 1972, het daar stille ontwikkeling en innerlike oriëntasie gekom. Die aandag is aan 'n groot verskeidenheid aspekte gewei.

Terwyl daar in 1966 op die kerkraad kommer uitgespreek is oor die agteruitgang van die Sondagskool, het die saak daarna sodanig verander dat daar teen 1970, toe rondom twee honderd kinders die Kategete-onderrig bygewoon het, 'n ruimte probleem ervaar is. Kinders moes selfs in die gange en trappe hul klasse hou en nie eers al die Hervormde kinders in die gemeente het vir die onderrig hul opwagting gemaak nie.

Uitbreiding in ruimte was dus noodsaaklik. Die Kategete-onderrig is verskuif tot na die erediens, en die kerkraad het ook ouers in die afgeleë wyke aangemoedig om hul kinders wel vir die onderrig in die kerk te besorg. In 1972 is bereken dat ongeveer 37% van die gemeente se kinders nog nie vir die Kategete-onderrig opdaag nie. Die Johan-Fouriefonds is in die tyd geskep en uit die jaarlikse rente word gereeld 'n prys aan die kandidaat toegeken wat die beste in die jaarlikste Bybeleksamen vaar.

Van tyd tot tyd het dr Dreyer aan die Kategese-onderwysers, afkomstig uit die kerkraad en gemeente, spesiale onderrig verskaf teneinde die peil van onderrig op 'n hoë standaard te hou. Behalwe vir 'n wyle se insinking in 1975 is die

peil sodanig gehandhaaf en opgestoot dat die jaarlikse eksamens hoë gemiddeldes weerspieël het.

Seker een van die grootste hoofbrekens in enige gemeente is die Jeugvereniging. Dit toon oor 'n tydperk van jare eweveel opgang as nedergang behalwe dat laasgenoemde waarskynlik die langste voortduur. Dit is gewoonlik aan 'n groot aantal faktore te wyte. Selfs voor die koms van die televisie was behoorlike bywoning, belangstelling en entoesiasme 'n probleem. Die versil in ouderdom, afstand, afhanklikheid van vervoer, fasiliteite en sterk leierskap is belangrike bykomende faktore.

Telkens begin die Jeugvereniging belowend, toon vir 'n tydlank mooi groei en meelewing en dan op 'n dag kom dit stilweg tot stilstand. Gedurende 1967 was daar 'n bloeitydperk. Met allerlei bedrywighede is aktief gebly. Uitstappies, jeugkampe, gesellige funksies was vir die volgende paar jaar aan die orde van die dag. Veral gedurende 1969 en 1970 toe ds JGM Dreyer die tweede leraar was en broeder Koos le Roux die jeugleier, het die vereniging sy hoogbloei geken. Laasgenoemde was 'n uiters bekwame leier en organiseerder.

Van 1971 is meer kere gekla oor die min belangstelling wat die Jeugvereniging van veral die kerkraad se kant verkry het. By Bybelvasvra geleenthede was daar soms geen ouderlinge of diakens om 'n span saam te stel om teen mee te ding nie.

Van die Jeugvereniging was daar die versoek om tydens sekere eredienste bymekaar te sit om soms afsonderlik van die gemeente 'n eie nagmaalstafel te vul. Hierdie soort voorstelle het nie die guns van alle kerkraadslede wegge-dra nie sodat die groepgees goed bedoeld tog ondermyn is. Inbreuk op die gesinsverband is as rede voorgehou. Tog het die Jeugvereniging met die inwyding van die Parowkerk as 'n koor opgetree.

Tot aan die begin van 1973 het die Jeugvereniging van Kaapstadse gemeente 'n voorbeeld vir talle gestel en daar-om ook soms van hulle aktiwiteite in Die Hervormer kennis gegee. Maar in die loop van 1973 is die leier br Le Roux uit die Kaap verplaas kort nadat hy en sy vrou aangebied het om selfs 'n junior-jeugvereniging ter voorbereiding vir die NHJV te stig. Dit was in besonder bedoel vir die kinders tussen tien en veertienjarige ouderdom. Hierdie prag-tige gedagte het nie die geleentheid gehad om vorm aan te neem nie, en na hulle vertrek het br Klein aangebied om die leiding oor te neem. Dog voordat hy daarmee kon begin, het br Klein in September 1973 noodlottig verongeluk. Alhoewel die Jeugvereniging nog 'n tydlank met wonderlike sukses onder leiding van Chris Kruger voortgegaan het, het dit teen die sewentigerjare met rukke en stote getaan.

Hierteenoor het die NHSV oor die jare konstant skitterende werk vir die gemeente gedoen. Hulle was nooit getalsterk nie en alhoewel daar by tye 'n oggend- en aandgroep was, het hulle by alle kerklike funksies gesorg vir verversings. Gewoonlik is

allerlei geleenthede aangegryp om fondse in te samel. Die volle potensiaal van die gemeente se dames is ongelukkig nooit ontgin nie omdat almal nie vir die soort werk beskikbaar is nie; maar jaarliks kon 'n aansienlike bedrag aan die kerkraad oorbetaal word.

Afgesien daarvan dat hierdie soort dienste aan die gemeentes vrywillig geskenk word, het die susters hulle self ook op allerlei wyses getrakteer. Modeparades, lesings, demonstrasies, deelneem aan die jeugvereniging se vasvrakompetisies was maar enkele van die dinge. Blykbaar was hul bedrywighede en geesdrif aansteeklik want op die kerkraad was daar eenkeer selfs die voorstel dat daar naas die NHSV ook 'n manneverenigiging opgerig moet word.

Die studiegroep is eweneens met toegewydheid van die kant van dr Dreyer voortgesit. Vir 'n tydlank was daar selfs twee byeenkomste per maand - ook in Parow nadat die kerkgebou daar in gebruik geneem is - maar later is dit tot een Dinsdag in die maand beperk. Aan die rykdom van onderwerpe wat by hierdie geleenthede aan die beurt gekom het, was daar geen einde nie. Die verlore dokumente van die Dooie See wat 'n besondere studieveld van dr Dr Dreyer was en waarvan hy op 'n tydstip dié kenner in Suid-Afrika was, is by 'n geleentheid bespreek. Later jare is veral aandag aan voorligting vir die kerkraad geskenk - net jammer dat die kerkraad gewoonlik nagelaat het om op te daag.

Op hul beurt moes die kerkraad gewoonlik die gemeentelike wa deur die drif kry. - Nie dat dit juis besonder baie inspanning in die sewentigerjare geverg het nie. Die bedrywighede was uiteenlopend en nie almal altyd direk binne die gemeente self nie, soos byvoorbeeld in die geval van die evangelisasiewerk.

Een van die eerste terreine waaraan die gemeente van Kaapstad oor die jare aandag gegee het en mee voortgegaan het tot die sewentigerjare is om die groot aantal immigrante uit Nederland te bearbei. 'n Immigrante komitee, wat geaffilieer was by die Maatskappy vir Europese Immigrasie, het kostelike werk gedoen. In Desember 1972 is 'n geselligheid vir immigrante by die pastorie gereël en aan elke immigrant wat by die gemeente aangesluit het, is 'n Psalm- en gesangeboek asook 'n Bybel geskenk. Hierdie gebare het oor die jare sy vrugte afgewerp. Juis as gevolg van die vrae aan die immigrante oor die Hervormde Kerk se geskiedenis het dr Dreyer 'n brosjure opgestel waarvan die verskyning met die inwyding van die Parow-kerk saamgeval het. Maar met die afname van immigrasie het hierdie werksaamhede mettertyd verdwyn.

Evangelisasie is in 'n verskeidenheid van ander vorme voortgesit. Sedert die onderwerp sendingwerk onder die gekleurde volke op 'n gemeentelike vergadering in 1973 deur dr Dreyer geopper is, wat in 'n aangename gees bespreek is, het daar vir hierdie werksaamheid geleidelik meer begrip gekom. 'n

Ander poging was om 'n spesiale kollekte te hou vir Bybelverspreiding onder die Portugese vlugtelinge wat in die middel sewentig uit Angola padgegee het. 'n Bedrag van R123 is op een dag bekom asook heelwat gebruikte klere.

Omdat daar van die kerkraadslede was wat vir 'n langer of korter periode in die buiteland moes vertoef, is begin om opnames van die eredienste te maak wat dan op kasette na hulle en ander mense elders heen gestuur word. Hierdie diens het die laaste vyf jaar 'n vaste instelling geword met 'n steeds groeiende belangstelling vir die opnames. Briewe van waardering is al uit Argentinië ontvang. Hierby het aangesluit die Trans Wêreld Radio wat twee eredienste in 1979 opgeneem het vir buitelandse uitsending. Daarbenewens het lede van die kerkraad in Februarie 1980 meegedoen aan die groot interkerklike evangelisasie veldtog in Kaapstad middestad onder die vaandel "Kaapstad moet weet."

Afgesien hiervan was daar nog altyd die skitterende werk wat van die gemeente Kaapstad en in besonder dr Dreyer persoonlik, uitgegaan het vir die werksaamhede van die Nederland-Afrikaanse Seemanskomitee. Aanvanklik is die komitee op 9 November 1944 gestig en is dit mettertyd omskep in die Christelike Seemans Welsyn Organisasie waarin al drie die susterskerke 'n aandeel het. Dit versprei Bybels onder die seemanne van verskillende vlote wat die Kaapse hawe aandoen en gee ook aandag aan die geestelike en maatskaplike behoeftes en probleme van die seemanne. Kerspakkette word jaarliks uitgedeel asook lektuur van Christelike sowel as van algemene aard.

Die gemeente van Kaapstad het ook oor die jare 'n besondere rol gehad ten opsigte van die groot aantal Hervormers wat jaarliks vir bykans die helfte van die jaar in die Kaap kom vanweë hulle betrokkenheid by die Parlement. Hierdie mense wat in Pretoria elkeen aan sy eie gemeente behoort, is tydens hulle verblyf in die Kaap 'n integrale deel van die gemeente. Hulle het hul eie kerkraadslede, doen mee aan al die bedrywighede en word jaarliks deur middel van 'n gesellige funksie in Akasiapark een met die gemeente gemaak. Met hierdie soort inskakeling het die Hervormde Kerk by die ander twee susterskerke die toon aangegee sodat hulle dit ook mettertyd nagevolg het.

Bedrywighede van allerlei aard het ook van tyd tot tyd in die gemeente plaasgevind. In 1974 het die NHSV 'n sangaand in die Bellville Burgersentrum gereël by welke geleentheid die bekende Gert Potgieter opgetree het. In die Sanlam-sentrum van Parow is dieselfde jaar 'n uitvoering deur die Vlootorkes gereël. In Februarie 1976 is 'n gemeentelike piekniek gereël wat 'n uiters geslaagde funksie was. Gewoonlik is Geloftedag met 'n gesamentlike diens in Kaapstad gevier, maar in 1976 is dr Dreyer gevra om by die sentrale fees te Groote Schuurlandgoed die feesrede waar te neem. Min Hervormers het die fees bygewoon sodat daar die volgende jaar besluit is dat daar in elk geval elke jaar 'n diens in die Kaapstadse kerk gehou sal word soos dit nog altyd gebruiklik was.

Swak bywoning was in elk geval die jaar aan die orde want selfs die Kersdiens was die swakste bygewoon in vier jaar terwyl by die oujaarsdiens slegs 36 mense was. Oor die wenslikheid van laasgenoemde diens al dan nie is lank daarna nog herkou maar eindelik is besluit om tog maar daarmee voort te gaan.

Kerkbesoek was in die vroeë sewentigs 'n voortdurende klagte gewees, veral betreffende die kerkraad. In Maart 1971 is na hul kleredrag verwys met die versoek dat dit tog "nie so bont" moet wees nie maar moet ooreenstem met die voorgeskrewe donker pakke met wit strikdas. Ook dat die kerkraad op hulle plekke moet sit of anders vooraf verskoning in die konsistorie kom maak.

Hierdie klagtes, veral die kerkbesoek en ander nalatighede soos pligversuim, het telkens by kerkraadsvergaderings opgeduik. Die subkomitee Orde en Tug, het op 'n tydstip nie net sy hande volgehad met gevalle van tug in die gemeente nie, maar moes selfs kerkraadslede pertinent aanspreek. Ook hulle offergawes het nie altyd die nodige voorbeeld gestel nie.

Teen Maart 1974 is 'n algemene verbetering opgemerk, maar die toedrag was nog nie na wense nie. Die volgende jaar was dit maar weer swak. 'n Diakensvergadering kon byvoorbeeld nie eers plaasvind nie omdat te min opgedaag het. Vir lang tye is herhaaldelik op die een vergadering na die ander om die inlewering van sensuslyste, kollektelyste, opgawe van die jeug in elke wyk en so meer gepleit sonder dat daar

oënskynlik op gereageer is. Ook die huisbesoek was by tye uiters treurig nagekom.

Die komitee vir Orde en Tug het met groot takt beswaarde kerkraadslede, wat oortree of nalatig was, aangespreek en op enkele uitsonderings na bevredigende oplossings bewerkstellig. Tog het daar mettertyd wrywing ontstaan. Mev Dreyer het in November 1973 op 'n gemeentevergadering vir 'n wyle die krane oopgedraai. Sy het melding gemaak van dinge wat gesê word wat onaangenaam en onwaar is asook aantygings teenoor diegene wat meeleef as sou hulle 'n kliek vorm. Hierdie mense wat die beskuldigings maak, is self die sondebokke, want hulle woon nie die funksies en vergaderings by nie. Hoe na aan die waarheid sy met die beskuldigings was, is moeilik om te bepaal, maar by die besondere vergadering was daar net 31 mense teenwoordig.

Omdat die gemeentevergaderings op weeksaande gehou is en daarom so swak bygewoon is, is dit weer na afloop van die eredienste verskuif. Ook 'n kerkraadslid het die jaar daarop die bewering gemaak dat dr Dreyer hom laat beïnvloed deur sekere persone, veral die lede van die Orde- en Tugkomitee. Hierdie bewering is deur die kerkraad in die algemeen verwerp, maar tot in Junie 1975 was daar nie rus en vrede nie. 'n Lid van die betrokke komitee is selfs deur mede kerkraadslede lastig geval.

Die atmosfeer binne die kerkraad was vir 'n tydlank baie gespanne. Een lid, wat reeds veertien jaar diens gedoen het, het uit protes bedank met die opmerking dat die gebeure

hom tot droefheid stem. Die vreugde in en die toewyding vir sy werk, word deur die laakbare optrede van mede kerkraadslede geskaad. Hierdie uitbarsting het 'n lewendige bespreking uitgelok en dr Dreyer het 'n beroep op die kerkraadslede gedoen om vir 'n slag te gaan nadink oor die oorsake. Die lelike gees is toegeskryf aan jaloesie en venyn. Die hand moes in eie boesem gesteek word en nie agteraf praat nie.

Ook ds Brandt het op die volgende vergadering hom teen die negatiewe gees uitgespreek en die onderlinge wrywing, gebrekkige kerkbesoek, swak ondersteuning van die gemeentelike sang, die swak bywoning van die vergaderings as alles bydraende faktore genoem. Opnuut is 'n beroep op die komitee van Orde en Tug gedoen om nog strenger op te tree.

In 'n sekere sin het hierna verbetering ingetree, minstens in die onderlinge gees. Oor sake soos nalatige huisbesoek, kerkbesoek, uitstaande lyste, swak ondersteuning van funksies, hetsy deur die Sustersvereniging of die Jeugvereniging gereël, was nog steeds klagtes wat tot die huidige in mindere of meerdere mate volgehou is. Die funksionering van die kerkraad is egter aansienlik opgeknap, want sedert 1977 hou elke gemeente se kerkraad afsonderlik voor of na elke nagmaal, Ouderlingevergaderings. Hiermee word gekontroleer of die gemeente na die sakrament uitgenooi is en of daarvan gebruik gemaak is. Ook in die opsig het daar verbetering gekom omdat gereeld notule van hul verrigtinge gehou word waardeur die opvolgingsaksie en die toesig verbeter het.

In 1977 was dit veral die huisbesoeke deur die diakens wat kommer gewek het. Een besondere maand is 137 huisgesinne nie besoek nie en die gemiddelde bydrae per lidmaat van R6.00 per maand is in 1979 deur die Ringsvisitasie as nie na wense beskryf nie. By dieselfde geleentheid is die kerkraad weer ernstig aangespreek oor hulle bywoning van die eredienste.

As dit inderdaad van die gemeente se offergawes alleen afgehang het, sou dit beslis nie al sy verpligtinge kon nakom nie. Die verhoging van die gereelde bydraes van elke lid moes van tyd tot tyd opnuut onder lidmate se aandag gebring word. Die normale inkomste bronne, soos dit in elke gemeente die geval is, te wete die NHSV en die jaarlikse basaar, het besondere bydraes tot die gemeente se finansies gelewer.

Maar in die geval van Kaapstadgemeente het die bestuur van die Fisher-trust, wat deur die Finansiële Kommissie behartig is, sake in die sewentigerjare baie vergemaklik. Hiermee kon baie eiendom-aankope gefinansier en winste op beleggings bekom word. In 1978 is die ou boufondsrekening selfs gesluit omdat dit in die agtergrond geraak het terwyl die verpligtinge daarvan na die algemene lopende rekening oorgeplaas is. Mettertyd kon selfs hulp aan ander nuwe gemeentes verleen word, soos wat die R300 aan Kuruman wel kan getuig.

Dan moet die finansiële hulp wat van die Raad van Finansies van die Algemene Kerkvergadering verkry is ook nie verswyg

word nie. Enersyds is hulp verleen om spesifiek Stellenbosch op die been te kry wat dié las van Kaapstad se skouers gehaal het. Andersyds is ook met 'n aansienlike subsidie gehelp om die tweede predikant-standplaas te Bellville te skep en te onderhou. In wese het dit veel beter geestelike bearbeiding in die streek beteken. Aan die Ned Hervormde Kerk in die Kaap het dit terselfdertyd groter aansien verskaf, want in die jare toe dit moeilik was om op die been te kom, moes die gemeente met 'n minderwaardige plek in die gemeenskap tevrede wees.

Daarom is dit opmerklik dat van die kerkraadslede in Augustus 1974 melding gemaak het van die feit dat die Hervormde Kerk nie bekend is onder die publiek nie en ook op die skole in die Kaap misken word. Elke geleentheid is gevolglik aangegryp om sodanige miskenning aan die lig te bring, soos byvoorbeeld die briefwisseling in Die Burger in Desember 1979/1980 getuig toe die feesbundel in verband met die drie eeuefees van Stellenbosch die bestaan van die Ned Hervormde Kerk geheel en al verswyg het.

Die feit dat die kommissie-ooreenkoms tussen die gemeentes van Kaapstad, Tygerberg en Bellville sedert 1972 eintlik 'n eenheid bewaar het asof dit nog steeds die ou moedergemeente was, het egter nie beteken dat daar sedertdien geen afsonderlike ontwikkeling plaasgevind het nie. Trouens, dit is inderdaad gestimuleer.

Die Parow-kerkgebou is teen 'n som van R93.000 opgerig en

is deur die hele kombinasie as 'n gesamentlike projek voltooi. Dit het beteken dat dit gebruik geword het om in albei kerkgeboue nagmaal te bedien alhoewel sekere gesamentlike dienste net in die moederkerk gehou word. Vir lank is daar byvoorbeeld net in die aand in Parow eredienste gehou wat 'n goeie bywoningsyfer tot gevolg gehad het. Ten 1980, toe daar al vir die laaste twee jaar gereeld twee dienste per Sondag gehou is, moes die kerkraad begin om die kerkgangers plekke aan te bied. Dit noodsaak die oprigting van 'n eie kerkgebou vir die gemeente van Bellville wat geleidelik die swaartepunt begin word het.

Die lidmate van Bellville het so vroeg as 1965 begin om by geleenthede afsonderlike gesellige byeenkomste te reël. Vyf en negentig mense het in Maart daardie jaar 'n hoenderbraai in Durbanville bygewoon. Maar dit was eers teen die middel sewentigerjare dat daar met groter aandag na die onwikkeling van die gebied gekyk is. Die redes was tweërlei.

In die eerste plek is in 1970 volwaardige sensus in die woongebiede Blomtuin en Bloemhof gehou met die uitslag dat die streek hoofsaaklik deur NG limdate bewoon word. Daar was slegs vier Hervormde gesinne en 'n paar buitekerklikes wat aan die Evangelisasie-komitee gerapporteer is. Dog die uitgestrektheid van die gemeente en die yl verspreidheid van die gemeentelede het 'n swaar las op dr Dreyer geplaas sodat om hulp by die Algemene Kommissie aangeklop is.

In September 1976 het die Algemene Kommissie 'n aanbod gemaak dat Bellville, in kombinasie met Saldanha, as 'n tweede predikantstandplaas deur die Raad van Finansies ondersteun sou word. Hierdie aanbod is deur die Kaapse kombinasie aanvaar en is daar toe van Januarie 1978 'n spesiale subsidie voor ontvang.

Ds MJJ Redelinghuys is in November 1977 beroep en op 22 Januarie 1978 in die Kaap ontvang. Aanvanklik was sy pastorie in Parow maar aangesien die huis nie vir pastoriedoeleindes geskik was nie, is die nuwe pastorie in 'n Bellvillese woonbuurt uitgesoek. 'n Goedgeleë stuk grond is ook in 1978 daar naby bekom met die oog op 'n eie kerkgebou. Vir die doel is weer 'n Boufondsrekening in die lewe geroep. Ds Redelinghuys is egter in Februarie 1979 na Witpoortjie beroep sodat die gemeente maar vir 'n baie kort tydjie bearbei is.

Hierna is besluit om dr PJ De Beer, wat toe dosent in Kultuurgeskiedenis aan die Universiteit van Pretoria was, te beroep. Nadat hy eers per brief genader is, is hy teen Oktober 1979 beroep. Op 6 Januarie 1980 kon hy in die gemeente ontvang word. Teen daardie tyd was die wiele ook al aan die rol om in Bellville kerk te bou. Die bouplanne was reeds aanvaar terwyl die nuwe boufonds vanuit die hele kombinasie, maar veral uit Bellville, ondersteun is om spoedig die R16.000 kerf verby te kon steek. Op die gemeentevergadering van 20 Mei 1989 is die gemeentelike toestemming

vir die oprigting van 'n kerkgebou van R130.000 verleen. Teen hierdie gemeente se agtse verjaarsdag op 21 Julie 1980 sal die bouwerk aan die vyfde kerkgebou in Wes-Kaapland reeds 'n aanvang geneem het.

# HOOFSTUK VIER EN TWINTIG

## 'N LAASTE WOORD

In die bestaan van enige gemeente is daar ampspligte van diegene wat altyd in die oog is en diegene was miskien harder agter die skerms moet werk maar nooit soveel op die voorgrond tree dat hulle noodwendig die erkenning ontvang wat hulle eintlik verdien nie. Dit geld veral vir die ampte van skriba, kassier en koster.

Die gemeente van Kaapstad was in die vier dekades uiters gelukkig wat sy keuse van skribas betref. Heel aan die begin was daar baie bekwame persone maar ongelukkig het hulle mekaar gou opgevolg. Dit was eers nadat ds Brandt in 1946 gekom het en self die werk op hom geneem het, dat daar kontinuiteit ontstaan het. Hy het die taak voortgesit tot in November 1957 toe ouderling BP Havenga verkies is en ds Brandt nog die skriba van registrasie gebly het.

Na ds Brandt die skribaat neergelê het, is dit weer vir 'n aansienlik tyd goed behartig alhoewel daar tog verwisseling gekom het. Teen die laat sestigerjare was dit vir 'n kort tydjie in die hande van 'n onbekwame persoon wat in 1969 summier daarvan onthef is. Sedert 15 Julie 1969 is ouderling Theo Simons die skriba, 'n taak wat hy met nougesetheid en pligsgetrouheid reeds vir meer as elf jaar nakom. In die periode, waartydens daar maandeliks kerkraadsvergaderinge en periodieke gemeentevergaderinge in sowel Kaapstad as Parow gehou is, was hy slegs in 'n handvol gevalle nie op sy pos nie.

Ds Brandt en ouderling Simons het saam meer as die helfte van die gemeente se leeftyd die notules gehou en die notules in hulle dienstydperke is die netjieste en die volledigste weergawes van die verrigtinge.

Hierteenoor steek die kassierskap niks swakker af nie. Aan die einde van 1969 was ouderling A Van der Horst reeds vyf en twintig jaar in die amp. By die geleentheid het die kerkraad hom 'n stoel as 'n geskenk aangebied vir sy onbaatsugtige diens waaroor daar nooit enige rede tot agderdog of kommer bestaan het nie. 'n Kenmerk van sy werk was die jaarlikse gedrukte finansiële staat wat klokslag Januarie of Februarie voor die kerkraad gedien het en aan die gemeente versprei is.

Hy is in sy ses en twintigste diensjaar as kassier deur br H de Kwaadsteniet opgevolg wat nog steeds die taak met onderskeiding verrig. In sowel die geval van br Van der Horst as br De Kwaadsteniet het die kerkantoor se afdeling interne-oudit jaarliks uiters gunstige verslae oor die netheid en korrektheid van die kassiers se boekhouding uitgespreek.

Orrelliste het oor die jare gekom en gegaan en behalwe dat die gemeente by tye oor uitstaande persone beskik het, was daar niemand wat so lank die rol vervul het dat dit juis uitgesonder hoef te word nie.

Dit is egter 'n ander saak wat die kostersamp betref. In 1976 het 'n ramp die gemeente geref toe oom Jan Stapelberg

skielik oorlede is. Sy vrou, tannie Lisa, het nog vir 'n tydlank die werk alleen probeer behartig, maar teen die einde van daardie jaar het sy die handdoek ingegooi en daarmee aan die einde gekom van 'n sewentien jaar van getroue diens. Die kerkgebou was toe maar net twintig jaar in gebruik.

Op die kerkraad is daar verskeie persone wat hulle oor die jare onderskei het. In die geval sal ouderling Simons ook moeilik geklop word omdat hy reeds oppad is na 'n dienstyd van bykans dertig jaar. Maar ouderling AA Schouten was in Mei 1951 reeds sewentig en steeds besonder aktief in die kerkraad. Desondanks het hy in die volgende vyf jaar hom besonder beywer om die nodige fondse vir die bou van die eerste kerkgebou in te samel. Hy het bykans maandeliks berigte oor die gemeente van Kaapstad in Die Hervormer geplaas om die belangstelling in die gemeente gaande te hou.

Ongelukkig het ouderling Scouten in 1957 'n motorongeluk gehad wat sy gesondheid geknak het. Februarie 1961, toe hy op die vooraand van sy tagtigste jaar was, het hy uit die kerkraad bedank. Die kerkraad het hom 'n "ere-ouderlingskap" (iets onbekends in ons kerk) aangebied as erkenning vir sy sewentien jaar van getroue diens in die opbou van die gemeente. Dit was veral deur sy ywer en steun dat dit geblyk het dat daar 'n toekoms vir die Ned Hervormde Kerk in die Kaap was. In 1964 was hy een van die gemeentelede wat die Hervormde Kerk verlaat het om elders 'n geestelike tuiste te gaan soek.

In 1965 is mej Vooys en 'n jaar later mej Pasman as kollektante aangestel en op die kerkraadsvergderings sitting gegee. Alhoewel hulle die eerste dames was wat amptelik in die hoedanigheid aangestel is, was hulle nie die eerstes wat by geleeentheid gehelp het nie.

Op 6 Augustus 1978 is die eerste twee diakonesse in die gemeente gekies. Mejj Lieneke Pasman en Marian Kat is die eerstes wat die eer te beurt geval het. 'n Jaar later is hulle deur mej Sarie Van der Merwe en mev Annemieke de Jong bygestaan.

Die gemeente van Kaapstad spog ook met die eerste damesstudent wat haar vir die predikantsamp bekwaam, naamlik mej Y Dreyer. Daarbenewens was die gemeente ook die eerste in die Ned Hervormde Kerk van Afrika wat 'n vroulike predikant op sy preekstoel gehad het toe die Remonstrantse predikant, dr Johanna Klink, by meer as een geleentheid dienste gehou het.

Prop C Jongeleen was die eerste seun van die gemeente wat hom in die teologie bekwaam het en na hom was daar ds LAD Pienaar. Dr AJG Dreyer is in 1973 verkies tot die Kuratorium en in 1978 beroep as professor in die Teologie aan die Universiteit van die Noorde maar hy het dit van die hand gewys.

Afgesien van die twee voltydse predikante waaroor die gemeente beskik het, was daar talle besoekende predikante

wat by geleenthede gepreek het. Hulle was meestal Nederlanders soos die volgende, om maar net 'n paar te noem:

Ds F Don as geestelike versorger op die Waterman.

Ds Hoeksema, Hervormde boordprediker van die Zuiderkruis.

Ds RH Van Appeldoorn, Hervormde gemeente van Londen.

Ds JJ Buskes wat in opdrag van die Nederlandse Hervormde Kerk die Suid-Afraanse rasseprobleem kom bestudeer het.

Ds J Spelt, voorsitter van die Christelike Emigratie Sentrale in Nederland.

Ds WC Zuuring van die gemeente De Krim en boordprediker op die Waterman.

ds LA Bodaan, Seemanspredikant te Amsterdam.

Dr E Emmen, Algemene Gedelegeerde van die Nederlandse Hervormde Kerk.

Ds Max Enker, 'n Joods-Nederlandse predikant wat deur die Joods-Christelike Alliansie in Londen beroep is en afgestaan is om na Israel te gaan.

Ds HJ Hegger, 'n gewese Rooms Katolieke priester wat in België na die Protestante oor is.

Prop H Van der Beld, 'n Nederlandse student in Pretoria.

Ds KSG Zijlstra, Seemanspredikant.

Ds GJH Gijmink, voorsitter van die Nederlands Zuidafrikaanse Werkgemeenschap wat hom beywer vir 'n beter berip vir Suid-Afrika in Nederland.

Hierbenewens het 'n paar predikante van die Nederduits Gereformeerde Kerk by tye, wanneer ds Brandt met verlof was, kom preek, byvoorbeeld:

Dr JA Heyns, dr AP Treurnicht, ds HC Hopkins, ds DJN Geldenhuys, dr AJ Van der Merwe, dr TN Hanekom en prop JJ Hattingh.

Van ons eie kerk het daar ook soms predikante opgetree wanneer ds Brandt of dr Dreyer nie beskikbaar was nie. Benewens die wat hiervoor alreeds genoem is was daar ook bekendes soos:

Ds GJJ Roos, prop HJM Kramer, ds JJ Engelbrecht, ds JH Naude, ds B Venter, Dr PS Dreyer, ds DJ Booysen, prop K Papp, ds PG Geertsema, prop LAD Pienaar, ds B Van Wyk, ds WCJ Van Rensburg, ds R Cronje, ds Thomas Dreyer, ds A Kas, ds WJ Roos en prop JM Fourie.

Op 20 Julie 1980 is met groot vreugde 'n gesamentlike erediens van die ou oorspronklike gemeente te Kaapstad gehou. Veertig betekenisvolle jare was verby met 'n nuwe tydvak voor die deur. Een van die (her)stigters van die gemeente in 1940, dr JGM Dreyer, emiritus predikant van Potchefstroom en reeds in sy een en tagtigste jaar was by die geleentheid die prediker. Tussen hom en die gemeente van Kaapstad het sedert daardie eerste Sondag 'n besondere band ontstaan, want dit was sy gemeente in Potchefstroom wat jaarliks bedrae geskenk het om dit in stand te hou. Ook as die jarelange redakteur van Die Hervormer het hy in die blad die behoeftes van Kaapstad

voortdurend voor die hele Hervormde Kerk gehou. Dat dit sy seun, dr AJG Dreyer sou wees wat die gemeente se tweede vaste predikant sou word om dit opnuut uit die as op te hef, is soveel meer beduidend en 'n persoonlike prestasie.

Oor die veertig jaar is 'n breë en stewige fondament gelê. Waar daar in 1940 niks was nie, behalwe die aantal geleende Nederlandse geesgenote wat onder die oorlogsomstandighede 'n geestelike vesting gesoek het, staan daar vandag 'n sierlike kerkgebou in die hart van Kaapstad met sy vleuels in Wynberg, Parow en eersdaag ook in Bellville. Op die voorposte is daar Stellenbosch, Paarl en Saldanha met in die afgeleër streke Swellendam, Oudtshoorn en George.

Die Here was vir ons goed gewees. Eendrag maak mag.